Geskenk aan H.T.O

nms. Kerkraad van

Lichtenburg

19 Mei 1991

[signature]

## INHOUDSOPGAWE

VOORWOORD

# 'n AANGRYPENDE STUK GESKIEDENIS



*Dr D J C van Wyk — Voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering.*

Die geskiedenis is en bly 'n fassinerende bedryf. Ook die deurlees van hierdie geskiedenis van die gemeente Lichtenburg was vir my 'n groot belewing en verrykende ervaring, miskien veral ook omdat dit die gemeente is waar ek met my ouers, albei lank reeds oorlede, en ander gesinslede my kinderjare deurgebring en eerste kerklike geloofsopvoeding ontvang het.

Dit is meesleurend om saam met die skrywer vir 'n paar oomblikke te probeer ontrafel, navors en te herleef wat hom nie alles 'n eeu gelede hier afgespeel het in 'n forse geloofspoging van swak mense om kerk te wil wees nie.

Die stigting van die gemeente Lichtenburg het saamgeval met die stigting van 'n hele groep gemeentes van die Ned Hervormde Kerk 'n eeu gelede: Dullstroom, Krugersdorp, Ventersdorp, Venterskroon, Johannesburg, Bosmansrust, Wolmaransstad, Chrissiesmeer. 'n Mens kan sê dit verteenwoordig die tweede groot groeifase van ons Kerk in Transvaal: die jare tussen die tragiese kerkvereniging van 1885 en die Tweede Vryheidsoorlog. Die eerste sterk groeitydperk in Transvaal was gedurende die jare sedert die einde van die Groot Trek, dus vanaf

ongeveer 1842 met die stigting van die eerste gemeente op Potchefstroom tot met die kerkvereniging. Gedurende dié tydperk is die heel oudste gemeentes in Transvaal gestig: Na Potchefstroom ook Rustenburg, Pietersburg, Pretoria, Middelburg, Volksrust, Heidelberg, Zeerust, Bronkhorstspruit, Trichardtsfontein, Waterberg, Klerksdorp. Die derde sterk groeitydperk sou eers ongeveer tien tot vyftien jaar na die verwoestende Tweede Vryheidsoorlog op dreef kom met die stigting van 'n volgende groep gemeentes.

Die gemeente Lichtenburg het veral gedurende sy eerste fase veeleisende en selfs bitter dinge deurgemaak: die oorlog, die rebellie, die depressie, verskeie onverkwiklike ervaringe met van sy predikante, soms vakatures van tot drie jaar lank. Maar dit bly 'n inspirerende ervaring vir die geloof: Dat mense ondanks al die teënhede van die uiterlike omstandighede van wêreld en lewe, rustig en daadkragtig met hul werk tot opbou van die liggaam van Christus voortgaan.

Ons dink met nostalgie terug aan soveel manne en vroue wat vir ons die onvervreembare erfenisse van die geloof in Jesus Christus bygebring het; dienaars van die Woord, vaders, moeders, ouderlinge soos wyle oom Dirk van Schalkwyk en ouderling Theuns Steyn wat, naas my oorlede vader, ons met onvergeetlike getrouheid gekatkiseer het en geleer het om die psalms van die kerk met blydskap, sonder 'n gemor en geklae en 'n gesug na allerlei vreemde nuwerwetshede te sing.

Aan professor Schalk Botha: Van harte geluk met die samestelling van hierdie pragtige feesbundel. Dit het uitgegroei tot baie meer as net 'n geskiedenis van Lichtenburg. Dit gee inderdaad 'n hele stuk van ons kerkgeskiedenis weer.

Ons beleef tans weer bitter tye; die bedreiging van ons Kerk en volk se voortbestaan soos nooit tevore nie; agteruitgang en stagnasie; vir die heel eerste keer in ons geskiedenis het ons onder andere as gevolg van ekonomiese ineenstorting, vermindering in getal lidmate en gemeentes asook die opheffing van predikantstandplase, 'n oorskot aan predikante.

Mag dit later ook deur ons nageslag gesê word: Dat hulle inspirasie put uit ons standvastigheid en voortgang in die geloof ondanks alles wat so neerdrukkend is.

Aan ds en mev Sarel van der Westhuizen, die kerkraad en hele gemeente van Lichtenburg: Van harte geluk! Mag die Here u feesviering ryklik seën en vir u die pad verder gelyk en begaanbaar maak.

DJC VAN WYK

# TER VERANTWOORDING



*Die Skrywer*

Om 'n gemeente se geskiedenis na te vors en op skrif te stel, is gewoonlik interessant. In die geval van die Ned Herv Gemeente Lichtenburg was dit nie anders nie. Daarom wil ek graag dank uitspreek teenoor die kerkraad dat die vererende voorreg om die opdrag uit te voer aan my toegeken is.

Dikwels is dit egter ook 'n moeilike saak om 'n gemeente se geskiedenis na te vors veral vanweë ontbrekende bronne. Ongelukkig was belangrike primêre bronne soos notules van gemeente- en kerkraadsvergaderings van die Gemeente Lichtenburg nie volledig beskikbaar nie. Die notules vanaf 1891 tot 1902, 1918 tot 1938 en 1948 tot 1956, dit wil sê 'n totale tydperk van ongeveer agt-en-dertig jaar, het ontbreek. Om die primêre bronne oor meer as 'n derde van die tydperk van honderd jaar wat die belangrike eerste tien jaar van die gemeente se bestaan insluit, te ontbeer, het heelwat probleme opgelewer.

Gelukkig kon meeste van die probleme oorkom word deur dankbaar gebruik te maak van uitgebreide aantekeninge wat deur oud Ouderling TFJ Steyn oor die geskiedenis van die gemeente opgestel is. Broeder Steyn, wat tans in hoë ouderdom in Klerksdorp woon, verdien waardering vir die

moeite wat hy gedoen het om so mee te werk aan die opskrywe van die gemeente se geskiedenis.

'n Woord van dank aan mnr Riek van Rensburg, Direkteur van die Argiefbewaarplek van die Ned Herv Kerk en sy personeel. Ook so aan my kollega en vriend, prof HG van der Westhuizen, wat waardevolle wenke aan die hand gedoen en foute help uitwys het.

Aan ds Sarel van der Westhuizen wat die dryfkrag agter hierdie publikasie is, 'n woord van opregte dank vir die hulp wat hy verleen het.

Die gemeente kan nou in hierdie jaar dankbaar en ootmoedig na Bo kyk. Die honderd jaar van kerkwees sou nie daar gewees het as dit nie was vir die lankmoedigheid en trou van die Here God nie. Ondanks bedreiginge van buite en mislukkings van binne, is Hy die Een wat steeds sy kerk in stand hou. Geloof het van Hom gekom en ook volharding in die geloof. Aan die Here God kom alleen alle eer toe. Mag hierdie publikasie in alle nederigheid ook hiertoe 'n bydrae wees.

Terwyl die gemeente in hierdie feesjaar dankbaar biddend opkyk na Bo, kan juis daarom ook reikhalsend die toekoms tegemoet gegaan word. Die God wat bokant die verlede gestaan het, is immers dieselfde God wat ook die toekoms in sy hand het. Ondanks die duisternis van gevare, vertwyfelinge en onsekerhede wat mag wag, staan dit bo alle twyfel vas: Hy sal sy kerk in stand hou.

PROF DR SJ BOTHA
HERVORMDE TEOLOGIESE OPLEIDING
KLIPDRIF
20 Februarie 1991

## HOOFSTUK 1

# DIE DORP LICHTENBURG

Lichtenburg is op 25 Julie 1873 deur president Thomas F Burgers as nuwe dorp van die Zuid-Afrikaansche Republiek geproklameer. Die proklamering was egter die afronding van onderhandelinge wat reeds sedert 1865 deur inwoners van dié gebied met die Staatspresident en Uitvoerende Komitee gevoer is. Die eerste amptelike poging tot dorpstigting was toe die volgende petisie, gedateer 6 Februarie 1865, aan die republikeinse regering voorgelê is (De Beer 1973:100):

> Hoogedele Heren, Deze plaats genaamd Doringfontein, 14 uur rijdens te paard gelegen van het Stad Potschefstroom, is op het middel veld tusschen Mariko en Makwassie, en zeer geschikt zijnde tot het maken eener Dorp, en aangezien het District er voor is, dus verzoeken wij het toestemming tot verkrijgen eener Dorp op deze plaats, van uwe HoogEdele Heren. Het plaats is het eigendom van den heer H.A. Greeff. Het Dorp zal de naam hebben van Ligtenburg. De voorwaarden zullen zijn, de eigenaar zal de Erven op zijn eigen onkosten verkopen. De eigenaar is ook gewillig om vier droge Erven en een natte Erf, driehonderd voeten lang, en driehonderd voeten breed, ieder Erf, te geven tot het maken van eene Pastorie, Kerk, Mark en Schoolgebouw. De eigenaar geeft tot gebruik van dit Dorpe, de gronde van twee plaatsen grensende aan elkander, waarop brandhoud gevonden kan worden.
>
> "Op afwachting van uwe gunstige antwoord, hebben wy de eer ons te moge noemen, uw Hoogedelen Dw. Dienaren.
>
> Grootfontein, 6 February, 1865."

Die petisie is onderteken deur 133 manspersone waaruit dit al duidelik is dat sowel die gedagte van dorpstigting as die spesifieke plek redelik wye ondersteuning geniet het. Die persoon wie se plaas ter sprake was as plek vir die nuwe dorp en wat die eerste ondertekenaar van die petisie was, was Hendrik A Greeff wat ook die veldkornet van die omgewing was. By hom het die gedagte van dorpstigting waarskynlik sy oorsprong gehad. Hoewel dit onbekend is wanneer en waarom die gedagte by hom gebore is, is dit in elk geval uit die groot ondersteuning wat die petisie geniet het baie duidelik dat dit 'n gedagte was wat behoorlike rypheid bereik het op die datum dat onderhandelinge met die regering begin is. Ook die beslistheid ten opsigte van die keuse van Ligtenburg (let op die spelling) as naam vir die dorp, laat duidelik word dat enige verskille wat oor die plek en die naam van dié te stigte dorp moontlik bestaan het, reeds bygelê is toe om dorpstigting gevra

is. Die aanspraak in die petisie dat "het District er voor is", was dus geregverdig. Dit is egter belangrik om in gedagte te hou dat "District" hier nie as 'n landdrosdistrik verstaan moet word nie, maar slegs as 'n bepaalde gebied met 'n besondere fokuspunt. Lichtenburg sou eers in 1883 'n afsonderlike landdrosdistrik word, tot op welke datum die dorp deel van die distrik Marico gevorm het.

Die distrik Marico is in 1873 as afsonderlike distrik geproklameer met twee veldkornetskappe naamlik dié van Boven Hartsrivier met HA Greeff as veldkornet en dié van Marico met HP Beukes as veldkornet. Albei die veldkornetskappe het voor die datum onder die distrik Potchefstroom geressorteer (Rex 1973:188).

Op twee byeenkomste naamlik 2 Junie 1865 en 23 Augustus 1869 het die petisionarisse elf regulasies ten opsigte van die te stigte dorp aanvaar. In artikel 1 word die spelling van die dorpsnaam Lichtenburg (nie met 'n g nie) gebruik en word die ander plaas waarna in die petisie verwys is as Middelbosch aangedui. Die ander artikels word deur Johannes de Beer (Oom Fiskaal) in sy boek ***Weerlig in die Weste. 'n Geskiedenis van Lichtenburg***, soos volg opgesom (bl 101):

> In die volgende artikels word gesê dat die dorp 105 watererwe sal hê; dat die eienaar sekere dele van sy plaas vir homself uithou, sowel as sekere waterregte; dat elke erfeienaar 20 stuks grootvee en 50 stuks kleinvee sal kan aanhou; dat elke erfeienaar sy watervoor langs sy erf skoon en in orde sal hou... "en zorg drage dat het water niet op enig manier worde verontreinigd, zullende pluimvee, of andere dieren het water belemmerende, moge worden gedoodt zonder actie van schadevergoeding voor den eigenaar".
>
> Daarbenewens word geen vee met long- of ander siektes op die erwe toegelaat nie.
>
> Art. 5 is die interessantste, want dit klink amper modern. Daarin word bepaal dat huise langs 'n straat met die voorkant straat se kant toe moet staan, en in 'n behoorlike lyn moet wees, so nie sal die bouery gestaak moet word. Ek haal dit graag volledig aan:
>
> Ieder Erf eigenaar in dit dorp op dezelve willende bouwen aan enig straat, zal gehouden gebonden zijn, ter voorkoming van ongeregelheid, zoodanig gebouw of gebouwen met het front lijn regt aan een bepaalde bouwlijn te plaatsen, welke bouwlijn door den aanlegger of zijn vertegenwoordiger zal worden aangewezen, die het regt hebben sal enig ongeregeld bouwen in strijd met dit Artikel te doen staken, en te beletten ten koste van zoodanig overtreder.

Ten spyte van die besliste en eendragtige petisie sou dit nog agt jaar duur voordat die dorp werklik geproklameer sou word. Eers nadat president

Burgers op 16 April 1873 tydens 'n byeenkoms met die belanghebbendes te Doornfontein 'n ooreenkoms bereik het, het hy op 25 Julie 1873 die volgende proklamasie uitgevaardig (De Beer 1973:102):

> Nademaal er op eene bijeenkomst gehouden op de plaats Doornfontein den 16den April 1873, tusschen my en de eigenaren van de plaatsen Doornfontein en Middelbosch, formeel afstand is gedaan aan die Regering der Z.A. Republiek door gezegde eigenaren, van de gezegde twee plaatsen voor een dorp en dorpsweide, zoo is het dat ik,
> THOMAS FRANCOIS BURGERS,
> Staatspresident der Zuid Afrikaansche Republiek, met raad en advies van den H.Ed. Uitvoerenden Raad der Regering van die Z.A. Republiek, met dezen proklameert, dat gezegde twee plaatsen Doornfontein en Middelbosch voortaan zullen zijn de publieke weilanden van en behoorrende aan het dorp
> LICHTENBURG
> gelegen op de plaats Doornfontein, hetwelk hiermede van Regeringswege geproclameerd wordt als een dorp, onder beheer van het Gouvernement der Z.A. Republiek, overeenkomstig Acte van Overdragt en Transport.
> Gegeven onder mijne Hand, te Lichtenburg, op heden den 25ste July 1873.
> THOMAS BURGERS, STAATSPRESIDENT.
> OP LAST - SWART, STAATSSEKRETARIS.

Hoewel daar in die petisie van 1865 baie duidelik en onomwonde gekies is vir die naam Lichtenburg en daarna ook nie enige kontroverse daaroor ontstaan het nie, is dit tog interessant om kennis te neem van die feit dat daar mettertyd talle teorieë oor die herkoms van die naam ontstaan het. So beslis was die keuse vir die naam Lichtenburg en so seker was die petisionarisse en andere dat die aansoek om 'n dorp wel toegestaan sou word dat op 'n kaart van die Zuid-Afrikaansche Republiek wat in 1868 deur F Jeppe en A Merensky gepubliseer is die dorp Lichtenburg reeds aangedui is (Johannes de Beer 1973:114). Oor die herkoms van die naam van die dorp het daar egter baie jare na die stigting allerlei teorieë ontstaan na aanleiding van die herinneringe van kommandant Jan Greeff, seun van die stigter, dat die naam na president Burgers teruggevoer moes word wat in sy toespraak by geleentheid van die proklamering van die dorp sou gesê het: “Ek doop hierdie dorp, Lichtenburg, omdat hy hooggeleë is en van 'n afstand gesien kan word. In die jare wat voorlê sal dit 'n skynende lig in die Wes-Transvaal wees!”



*Staatspresident T F Burgers (Foto: NHK Argief)*

Uiteindelik het daar nie minder nie as nege teorieë oor die herkoms van die naam ontstaan. In sy genoemde boek gee Johannes de Beer uitvoerig aandag aan al die teorieë (1973:110-116). Hy toon aan dat die naam van die stigter Hendrik Greeff self afkomstig was wat naamlik op 29 Januarie 1828 op die plaas Lichtenburg naby Durbanville in die Kaapprovinsie gebore is. Oor die vermoedelike gebeure by die proklamering van die dorp en die daaruitvoortvloeiende teorieë oor die herkoms van die naam, gee hy dan die volgende baie aanneemlike oplossing:

> Wat dus gebeur het, is waarskynlik dit: toe Burgers oorgekom het vir die proklamering, het Greeff eerstens, vanselfsprekend, die naam genoem wat toe reeds goed bekend was, ook by Burgers - en tweedens het Greeff die aand voor die proklamering, in 'n gesprek met die President, die hoop uitgespreek, as godsdienstige man, dat hierdie nuwe dorp, met die mooi naam van 'Lichtenburg', ook die Lig van die Evangelie in die toekoms hiervandaan sal uitdra.

> Dis nie moeilik om nou te bespeigel oor wat Burgers toe gesê het nie. Sy toespraak met die proklamering het hy hoogwaarskynlik so afgesluit:
> En nou doop ek hierdie dorp met die naam van "Lichtenburg" en, saam met die Stigter, hoop ek ook dat dit in die toekoms die skynende Lig van die Evangelie hiervandaan sal uitdra oor die hele Wes-Transvaal.
> Dis ál manier waarop mens die oorgelewerde woorde van "skynende lig" kan verklaar. Hierdie twee woorde het niks te doen met "hooggeleë of wat van ver af gesien kan word nie", en ook niks met stoflike en tydelike voorspoed nie. Oom Gert van Wyk het die oplossing gegee, en ek dink my verdere opheldering daarvan is heeltemal logies.
> Die naam "Lichtenburg" kom dus via Durbanville na ons toe, en die woorde "skynende lig" slaan op die Evangelie.

Die uitspraak dat Hendrik Greeff 'n godsdienstige man was, verdien verdere aandag en in die verband is twee opmerkings van belang. In die eerste plek moet klem gelê word op die feit dat hy gewillig was om met die oog op die oprigting van 'n pastorie, 'n kerkgebou, 'n mark en 'n skoolgebou "vier droge erven en een natte Erf, driehonderd voeten lang en driehonderd voeten breed, ieder Erf ..." te skenk. Dit was natuurlik in dié tyd tradisioneel dat dorpe gewoonlik rondom die kerk ontwikkel het en daarom was dit feitlik vanselfsprekend dat in die verband voorsiening gemaak sou word. Terselfdertyd blyk dit tog ook baie duidelik uit die skenking dat die stigter benewens die vestiging van 'n dorp ook die afstigting van 'n selfstandige gemeente op die oog gehad het.

Met die oog op latere verwikkelinge is dit hier tog van belang om die vraag te oorweeg aan watter kerk deur die stigter en sy medepetisionarisse gedink is. Die antwoord is ongetwyfeld aan die staatskerk van die Zuid-Afrikaansche Republiek, dit wil sê die Ned Herv Kerk. Op daardie stadium (1865) het daar soos uit 'n latere hoofstuk duidelik sal word, nog geen NG Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek bestaan nie, terwyl daar ook nog hoegenaamd geen sprake was van genoeg lidmate vir 'n gemeente van die Gereformeerde Kerke wat in 1859 te Rustenburg tot stand gekom het nie. Bowendien is dit ook ongetwyfeld so dat Hendrik Greeff lidmaat van die Ned Herv gemeente Zeerust (Marico) was. Dit blyk veral baie duidelik uit die tweede opmerking wat gemaak moet word in verband met die feit dat Hendrik Greeff 'n godsdienstige man was. Die opmerking gaan terug op 'n vertelling van ds JC de Vries, predikant van die Ned Herv Gemeente Zeerust (Marico) vanaf 1876 tot 1884 in latere jare oor Hendrik Greeff wat ouderling was van die Ned Herv Gemeente Zeerust.



*HA Greef en eggenote—Stigter van Lichtenburg*

Op 'n dag het ouderling Greeff na die Sondagdiens te Zeerust na die pastorie gegaan en sy dominee uitgenooi na 'n fees in verband met sy vyftigste verjaardag. Die dominee het teenoor ouderling Greeff te kenne gegee dat hy dit as verspot beskou om vyf en veertig myl (72 km) oor 'n feitlik onbegaanbare pad (met kar en perde) aan te durf net om 'n verjaardag te gaan vier. Hierop het ouderling Greeff toe aan ds De Vries 'n sonderlinge verhaal vertel waarom hy die besondere verjaardag van hom nie maar as 'n alledaagse een sien nie maar as iets besonders. Johannes de Beer (1973:106-107) verhaal dit soos volg:

> Toe hy van sy voorlaaste jagtog af teruggekom het, was sy kinders baie klein en die jongste nog 'n suigeling. En so met sy rondryery en soekery na 'n geskikte plek vir uitspanning, kom hy toe naby die plek waar hy later sou woon (naamlik die huidige Manana).
>
> Op daardie dag was dit baie droog en warm " ...wij hadden geen water en op de plaats waar wij toen uitgespannen waren, was ook geen water".
>
> Die kinders het dors begin kry en gehuil. Die volwassenes kon darem tog nog uithou tot die volgende dag, met die hoop om êrens water te kry, maar die kinders kon dit natuurlik nie verstaan nie en het aangehou water vra.

Naby die plek waar die waens gestaan het, was so 'n leegtetjie in die vorm van 'n piering omtrent 13 meter in deursnee. In die middel daarvan was 'n groot witstinkhoutboom met dik takke. Sy vrou vra toe wat op aarde hulle kan doen, want die kinders hou aan met huil en kerm oor water. Daar was geen ander uitweg nie as om te bid. Hy gaan kniel by die witstinkhoutboom.

In sy gebed beloof hy toe aan die Here dat, as daar uitkoms in die nood plaasvind, hulle dan die dag as hy 50 jaar oud is, op hierdie selfde plek 'n dankdiens sal kom hou.

Hy staan nog so op sy knieë na die gebed, toe dit vir hom was asof iemand vir hom sê: "Kyk daar in die boomstam en dáár sal jy water kry...".

Eers het hy gedink: ag nee wat, hoe kan daar dan water in 'n boomstam wees, maar vir 'n tweede keer sê 'n stem weer vir hom: "Jy het die Here nou so ernstig om water gesmeek en 'n gelofte gedoen... staan op en gaan kyk...".

Hy gaan toe na die boom toe en sien dat dit oorspronklik twee stamme gehad het, maar omtrent een meter van die grond af het die twee stamme inmekaar gegroei op so 'n manier dat dit 'n groot holte gemaak het... en waarlikwaar, net daar in die groot holte is water... .

Hy het onmiddellik sy hoed afgehaal en God vir die uitkoms gedank. Dadelik gaan vertel hy die nuus aan sy vrou en met 'n emmer en 'n beker is hulle soontoe om van die heerlike koel water uit te skep.

Toe sê Greeff aan die dominee: "Die Here het my weg voorspoedig gemaak, sodat ek nou naby die plek met die onvergeetlike boom is.

En die verjaarsdag waarna ek u nou uitnooi, is die dag waarop ek 50 jaar oud sal wees... en nou wil ek baie graag hê dat my dominee ook saam met ons familie en ander vriende moet wees as ons ons gelofte aan die Here gaan betaal... daarom nooi ek u hartlik uit.

Ds De Vries se besware het na hierdie vertelling verval en hy het wel gegaan waar hy by die geleentheid op 29 Januarie 1878 die hele Greeff familie en ook talle vriende aangetref het wat saam met hulle aan die geleentheid deel gehad het. Dit is interessant dat die tradisie nog steeds onder die afstammelinge voortgesit word.

Uit hierdie enigsins uitvoerige vertelling is dit wel duidelik dat Hendrik Greeff inderdaad 'n godsdienstige man was en dat hy ongetwyfeld 'n lidmaat van die Ned Herv Kerk was en bowendien ook ouderling in die gemeente Zeerust (Marico). Dit is dus seker dat die kerk wat hy op die oog gehad het met sy skenking van erwe vir 'n pastorie en kerkgebou slegs die Ned Herv Kerk kan wees.

In sy werk ***Die Klipkerk, Lichtenburg. Die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Lichtenburg 1885-1985*** maak AD Bosman die



*Klipkerkie — Opgerig 1878 (Foto: Bosman 1985:44)*

stelling dat die eerste kerkgeboutjie op dié kerkerf opgerig is onder leiding van ds JP Jooste van Potchefstroom (bl 25 en 43). Hierdie stelling kan nie sonder kommentaar so gelaat word nie omdat dit heelwaarskynlik nie korrek is nie. Op bl 25 skryf hy die volgende:

> Uit die tydskaal wat in hierdie bundel gedek word, kan daar 'n goeie idee gevorm word van hoe lank terug, nl in 1842, *die eerste Nederduits Gereformeerde gemeente in Transvaa*l gestig is. Dit was op Potchefstroom en die Lichtenburgwyk het ook onder hierdie ontsaglike groot gemeente geressorteer. Ds JP Jooste, die leraar, was gestasioneer op Potchefstroom, maar hy het Lichtenburg dikwels besoek. Dit was gedurende hierdie tydperk dat die eerste kerkie op Lichtenburg gebou is.

Hierdie paragraaf bevat 'n paar onnoukeurighede. Eerstens is dit 'n debatteerbare stelling dat in 1842 "die eerste Nederduits Gereformeerde gemeente in Transvaal gestig is". Hier word nie verder daarop ingegaan nie, behalwe om te verwys na verskillende publikasies wat in die verband geraadpleeg kan word soos SP Engelbrecht 1953; 1942:11; Steenekamp 1953:231-248.

Tweedens kan slegs afgelei word dat ds Jooste vanaf 1842 predikant van die genoemde gemeente was. Dit is hoegenaamd nie korrek nie omdat ds Jooste nooit predikant van die gemeente was nie. Hy is wel op 25 Desember 1868 as predikant van 'n afgeskeie Ned Geref Gemeente wat Hartebeestfontein as swaartepunt gehad het, georden. Die gemeente is eers in 1866 deur ds FL Cachet gestig onder 'n aantal persone wat hulle van die Ned Herv Gemeente Potchefstroom afgeskei het (Engelbrecht 1953:230 en Botha 1966:22-46). Van die oorspronklike gemeente wat in 1842 gestig is, was ds Dirk van der Hoff die predikant vanaf 1853 tot by sy dood in 1881.

Derdens word dan gesê dat die kerkie op Lichtenburg in die tydperk van ds Jooste se dienstyd opgerig is en op bl 43 word dit nader gepresiseer met die stelling: "Nog vyf jaar sou na die dorpstigting verloop voordat die eerste kerkie op Lichtenburg se kerkplein, onder die leiding van ds JP Jooste van Potchefstroom, gebou sou word". Dit is 'n baie pertinente stelling, maar ongelukkig word geen bron waarop hierdie stelling gegrond word, aangedui nie.

In die lig van die feit dat Hendrik Greeff, die dorpstigter, 'n lidmaat en ouderling was van die Ned Herv Gemeente Zeerust en nooit van die Ned Geref Kerk of die latere verenigde kerk die Ned Herv of Geref Kerk, nie, moet hierdie stelling van Bosman verwerp word. Dit is tog baie onwaarskynlik dat hy as Hervormde ouderling wat hom beywer het vir 'n eie gemeente van sy kerk, 'n ander kerk sou toelaat om 'n kerkgebou op die kerkerwe wat hy in "sy dorp" geskenk het, op te rig. Greeff is op 3 April




*'n Baie ou kaart uit 1868 waarop Lichtenburg reeds aangedui is (Foto: J De Beer 1973).*

1884 te Volksrust oorlede, dit wil sê baie lank voor die verenigde kerk tot stand gekom het (De Beer 1973:104).

Dit is dus 'n vraag hoe Bosman so 'n stelling kon maak as dit dan nie korrek is nie. Al waaraan dit toegeskryf kan word is die feit dat hy nie noukeurig rekening gehou het met die kerkvereniging van 1885 en die uitvloeisels daarvan te Lichtenburg nie. Dit, terwyl die geboortedatum van 10 Junie 1885 wat hy vir die Ned Geref Gemeente Lichtenburg aangee, soos in hoofstuk 3 sal blyk, niks anders was nie as die datum waarop die Ned Herv Gemeente en die Ned Geref Gemeente op Lichtenburg ineengesmelt het nie. Vanaf die datum het die kerkgebou en kerkplein in besit van die verenigde gemeente, die Ned Herv of Geref Gemeente, gekom. Op ander plekke het Hervormde lidmate wat nie verenig het nie by wyse van hofsake hulle eiendomme teruggekry (Botha 1962:1-18). In Lichtenburg het dit nie gebeur nie en het die betrokke eiendomme die besit van die Ned Herv of Geref Kerk, later (vanaf 1957) weer net die Ned Geref Kerk, gebly.

Bosman het blykbaar vanuit die feit dat die kerkplein vanaf 1885 in besit van die Ned Herv of Geref Gemeente was terug geredeneer en so gekonkludeer dat die eerste kerkie wat in 1878 opgerig is 'n Ned Geref eiendom was en daarom waarskynlik onder leiding van ds Jooste gebou moes wees.

Tot die afstigting van 'n afsonderlike gemeente te Lichtenburg sou dit egter nie gou kom nie óók vanweë die feit dat die regering nie dadelik toestemming wou gee tot die totstandkoming van 'n afsonderlike distrik Lichtenburg nie. Dit was naamlik die reël dat met die vorming van 'n nuwe distrik ook 'n nuwe gemeente van die Ned Herv Kerk, die staatskerk, tot stand gekom het en dat die grense van dié distrik ook die grense van die nuwe gemeente gevorm het. Die verste wat die regering aanvanklik bereid was om te gaan was om S Melville as kommisaris vir die dorp aan te stel.

Hoewel hy byna dieselfde gesag as 'n landdros kon uitoefen, was hy in die belangrikste sake nog ondergeskik aan die landdros van Zeerust binne wie se distrik Lichtenburg geval het. Eers op 19 Junie 1882 het die Volksraad Lichtenburg as 'n afsonderlike distrik goedgekeur en selfs nog 'n volle jaar later eers is die distrik Lichtenburg op 15 Junie 1883 geproklameer. As eerste landdros is veldkornet Hendrik Greeff benoem. Vanweë swak gesondheid het hy die benoeming van die hand gewys en daarop is JH Maartens vanaf 1 September 1883 as eerste landdros van Lichtenburg aangestel. Hy het die pos tot op 1 Junie 1900 beklee toe die Britse troepe Lichtenburg beset het.

In 'n latere hoofstuk sal die moontlike afstigting van 'n afsonderlike gemeente van die Ned Herv Kerk in 1883 beredeneer word. In elk geval was die dorp en distrik Lichtenburg nou aan die gang en het sy inwoners

begin skryf aan sy geskiedenis. Terugskouend het dit wel 'n gebeurtenisvolle en interessante geskiedenis geword wat die inherente dinamiek wat in hierdie gemeenskap leef, openbaar het. Hier het die eerste skote van die Tweede Vryheidsoorlog 1899-1902 en ook die laaste groot veldslag van dieselfde oorlog plaasgevind. Hier het die eerste protesvergadering teen die Regering se besluit in 1914 om Duits-Suidwes Afrika aan te val en ook die eerste openlike daad van protes in die verband plaasgevind. Hier het die grootste, kleurrykste en sensasiewekkendste diamantstormloop ooit plaasgevind. Vanuit hierdie gemeenskap het verskeie leiers op verskeie gebiede na vore gekom. Hier het óók die Ned Herv Gemeente Lichtenburg vir die afgelope honderd jaar sy geskiedenis geskryf. Die gebeure in die gemeenskap het ongetwyfeld ook uitwerking gehad en neerslag gevind in die geskiedenis van die Ned Herv Gemeente, terwyl die gemeente ook andersom invloed uitgeoefen het op die denke, handel en wandel van 'n groot getal Lichtenburgers. Dit is waarna in die volgende hoofstukke gekyk sal word.



*Bedrywigheid op die delwerye (Foto: J. de Beer 1973)*

HOOFSTUK 2

# KERKLIKE AGTERGRONDE

Die ontstaan en bestaan van die gemeente Lichtenburg kan alleen ten volle begryp word as dit gesien word teen die breëre kerklike agtergrond in die Zuid-Afrikaansche Republiek tot ongeveer 1894.

Daarom is dit nodig om eers 'n kort oorsig te gee van die geskiedenis van die Ned Herv Kerk, die staatskerk van die Zuid-Afrikaansche Republiek, tot op genoemde datum. As aanvangspunt word met die Groot Trek 1836-1838 begin.

Met die trek noordwaarts het die Voortrekkers die totstandbring van 'n eie, selfstandige en soewereine staat op die oog gehad. Hierdie ideaal het hulle onmiddellik begin realiseer nadat hulle oor die Oranjerivier getrek het en hulle dus buite die Britse jurisdiksiegebied van die Kaapkolonie bevind het. Nog op trek het hulle teen die einde van 1836 en in 1837 'n regering aangestel en 'n geordende maatskappy probeer daarstel. Nadat hulle meer gevestig geraak het, is die Voortrekkerrepubliek opgerig wat die gebiede wat hulle in Natal, Oranje-Vrystaat en Transvaal gekoop of geruil het, omvat het. Teen 1849 was egter van hierdie Voortrekkerstaat nog net die Transvaalse gedeelte onafhanklik nadat Natal in 1843 en die Oranje-Vrystaat in 1848 deur Engeland geannekseer is. Uit hierdie Transvaalse gedeelte het die Zuid-Afrikaansche Republiek tot stand gekom wat, met 'n kort onderbreking tussen 1877 en 1881, tot aan die einde van die Tweede Vryheidsoorlog op 31 Mei 1902 as 'n afsonderlike en soewereine staat bly bestaan het.

Gelyktydig met die poging tot vestiging van 'n selfstandige, soewereine Voortrekkerstaat, is ook getrag om 'n selfstandige kerklike organisasie tot stand te bring (Storm 1984:41 en volgende). Nog op trek is reeds deur die owerheid kerkraadslede aangewys en 'n predikant aangestel. Die predikant was die vroeëre sendeling Erasmus Smit. Nadat groter vestiging plaasgevind het, het die owerheid ds Daniël Lindley as predikant aangestel en is gemeentes gevorm te Pietermaritzburg, Winburg en Potchefstroom. Dit is nogal interessant om daarop te let dat ds Lindley vroeër sendeling te Mosega in die gebied, naby Zeerust, was (Rex 1971:51-62 en 82). Hierdie gemeentes het nooit onder die Kaapse Kerk geressorteer nie, maar was gemeentes van 'n kerk wat afsonderlik en onafhanklik in 'n soewereine staat georganiseer is. Die bedoeling was nie om 'n afgeskeie en teenstellende kerk tot die Kaapse Kerk te vestig nie, maar slegs 'n selfstandig georganiseerde kerk in 'n afsonderlike soewereine staat. Die geestelike band wou hulle graag met die Kaapse Kerk bly handhaaf.

Hand aan hand met die anneksasie van Natal en die Oranje-Vrystaat het ook gegaan die inlywing van die Natalse en Vrystaatse deel van die Voortrekkerkerk by die Kaapse Kerk. Uiteindelik het ook kerklik slegs die Transvaalse deel as selfstandig georganiseerde kerk bly voortbestaan. Tesame met die handhawing van hulle staatkundige onafhanklikheid en soewereiniteit wou die Transvaalse Voortrekkers ook hulle kerklike organisatoriese onafhanklikheid van die Kaapse Kerk bly handhaaf. Trouens hulle het dit so gesien dat die tweede 'n belangrike ondersteuning was vir die bereiking van die eerste.

Teen 1853 het daar reeds vier gemeentes in Transvaal bestaan te wete Potchefstroom gestig in 1842, Rustenburg gestig in 1850, Zoutpansberg gestig in 1852 en Lydenburg gestig in 1852. Vir hierdie gemeentes het daar die probleem bestaan dat hulle geen eie predikante gehad het nie en dat hulle ook nog nie in sinodale verband saam gebind was nie. Reeds met die anneksasie van Natal het ds Lindley sy bediening onder die Voortrekkers beëindig om na die sendingveld terug te keer. Terwyl die Natalse en Vrystaatse gemeentes spoedig na anneksasie eie predikante uit die Kaapse Kerk gekry het, het die Transvaalse gemeentes tevergeefs om 'n eie predikant uit die Kaap gevra.

Die enigste hulp wat wel verleen is was die sporadiese deputasies uit die Kaapse Kerk waar predikante die Transvaal besoek het en wel kerk gehou het, die sakramente bedien het en belydenis van geloof laat aflê het. Verder het ds A Murray (jr) van Bloemfontein op eie houtjie enkele besoeke aan Transvaal gebring.



*Ds Dirk van der Hoff (Foto: NHK Argief).*

In 1852 besoek die derde deputasie bestaande uit ds A Murray (jr) en ds JH Neethling die Transvalers en probeer alles om die Transvaalse gemeentes onder die Kaapse Sinode ingelyf te kry. Hulle het 'n ultimatum aan die Transvalers gestel: of onder die Kaapse Sinode of geen predikant nie (Engelbrecht 1953:72-78). Omdat die behoefte aan 'n predikant so groot was, het die Transvalers aanvanklik toegegee. Toe hulle egter 'n predikant ds Dirk van der Hoff, uit Nederland kry, het die eerste en die tweede Algemene Kerkvergaderings van 8 Augustus en 22 November 1853 die inlywing by die Kaapse Sinode verwerp (Engelbrecht 1953:84 ev). Hiermee is die reeds bestaande selfstandigheid van die Kerk in Transvaal gehandhaaf en opnuut bekragtig. Die Transvaalse Kerk was egter begerig om, al was hy 'n onafhanklike, selfstandig georganiseerde kerk, tog die geestelike band met die Kaapse Kerk te bly bewaar (Gerdener 1930:584).

Hierdie Kerk was staatskerk van die ZAR en het amptelik die naam Nederduitsch Hervormde Kerk gekry. Die eerste keer waar aan die Kerk in Transvaal 'n amptelike naam gegee is, is die naam Ned Hervormd gebruik. Dit was wel nie die eerste keer dat die Kerk so genoem is nie. Inteendeel, dit was die naam wat op hulle attestate gestaan het en ook op die Kerkwet van die Kaapsche Kerk wat hulle met hulle saamgeneem het op hulle trek die binneland in. Verder het Andries Hendrik Potgieter reeds in 1841 op 'n kollektelys met die oog op kerkbou te Potchefstroom die naam "Hervormd" gebruik

Dat die Kerk in die ZAR staatskerk geword en in 'n bevoorregte posisie geplaas is, was as gevolg van die feit dat kerk en volk in die ZAR ten nouste saamgeleef het en die Kerk die staatkundige ideale van die volk gedien het.

## AFSKEIDING ONDER DS DIRK POSTMA 1859

Op die Transvaalse kerklike werf het voor 1866 twee afskeidings plaasgevind wat die totstandkoming van die Gereformeerde Kerk in 1859 en die Nederduitsch Gereformeerde Kerk in Transvaal in 1865-66, tot gevolg gehad het. Die eerste afskeiding van 1859 onder ds Dirk Postma het saamgehang met die sing van gesange in die godsdiensoefening. Hoewel die evangeliese Gesange reeds in 1814 deur die Kerk aan die Kaap ingevoer is, het daar tog besware teen die sing van die gesange ontstaan al was dit eers baie jare na die invoering daarvan (Engelbrecht 1953:141). Die beswaardes het veral in die gemeentes Colesberg en Cradock gewoon en van hulle wat die Groot Trek meegemaak het, het hulle veral in die omgewing van Rustenburg gevestig. Daar was dit veral ouderling PH Snyman en die familie Kruger wat die leiding geneem het. Hulle het die gesange as onbybels beskou en wou dit òf verwyder hê òf toestemming om 'n eie gemeente waar nie gesange gesing sou word nie,

ALGEMEEN REGLEMENT

VOOR HET BESTUUR DER

**Nederduitsche Hervormde Kerk,**

IN ZUID-AFRIKA,

ONTWORPEN IN DE ALGEMEENE KERKVERGADERING,

*Gehouden binnen de Kaapstad, op den 2 November, en volgende dagen van het Jaar* 1824.



EERSTE AFDEELING.

ALGEMEENE BEPALINGEN.

ART. 1.

HET BESTUUR DER HERVORMDE KERK wordt uitgeoefend, GEMEENTELYK, RINGSWYZE* en SYNODAAL.

ART. 2.

De Leden der Kollegien, waaraan dit onderscheiden bestuur, volgens na te meldene bepalingen, wordt opgedragen, stemmen altyd hoofdelyk.

* Er zyn drie Ringen, de *eerste* bestaande uit de Kerken van de Kaapstad, Stellenbosch, Paarl, Zwartland en Somerset; de *tweede* uit die van Tulbagh, Zwellendam, Caledon, George en Worcester; de *derde* uit die van Graaff-Reinet, Uitenhagen, Cradock en Beaufort.

*Titelblad van die Kaapse Kerkwet 1824 (Foto: NHK Argief)*



*Ds Dirk Postma — Stigter van die Gereformeerde Kerk (Foto: NHK Argief).*

te stig met ds Van der Hoff as hulle predikant. Teen ds Van der Hoff se leer het hulle dus nie besware gehad nie.

Die Algemene Kerkvergaderings van 1853 en 1855 het wel aan hulle besware aandag gegee, maar die saak nie gefinaliseer nie. As ds Dirk Postma in 1858 vanuit die "Christelijk Afgescheiden Gemeenten" van Nederland in Transvaal aankom, om vas te stel of hier 'n arbeidsveld vir daardie kerk was, skep dit 'n veranderde situasie. Die beswaardes het hulle met ds Postma in verbinding gestel en met hom onderhandel om hulle predikant te Rustenburg te kom word as gemeente van die staatskerk waar nie gesange gesing sou word nie. As die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk in Januarie 1859 besluit dat die gesange in al die gemeentes van die Ned Herv Kerk gehandhaaf moes word, onttrek die beswaardes hulle aan die staatskerk en rig hulle op 10 Februarie 1859 te Rustenburg die Vrije Gereformeerde Kerk op.

Hoewel hierdie afskeiding nou beteken het dat daar 'n tweede kerk naas die Ned Herv Kerk ontstaan het, het dit tog nie met bitterheid gepaard gegaan nie.

## AFSKEIDING ONDER DS FRANS LION CACHET IN 1865-66

In die geval van die tweede afskeiding, onder ds F Lion Cachet, was dit ongelukkig heelwat anders. Dit het geweldige twis en tweedrag op kerklike werf tot gevolg gehad. Hierdie afskeiding het sy beginpunt by die dorpie Utrecht gehad. Utrecht het wel in Natal gelê, maar het tog deel uitgemaak van die ZAR. Kerklik het die gemeente egter deel gevorm van die Natalse Ned Geref Kerk. Omdat die gemeente nie deel van die staatskerk van die ZAR was nie, kon die predikant nie uit die Staatskas traktement ontvang nie. Ds F Lion Cachet, wat in 1863 predikant van die Ned Ger Gemeente Ladysmith geword het en terselfdertyd konsulent van Utrecht, het van die begin ook probeer om ten opsigte van Utrecht traktement uit die Staatskas van die ZAR te bekom.

Cachet was 'n onrustige en moeilike soort figuur. Van Joodse afkoms het hy in Holland tot die Christendom oorgegaan en aan die Seminarie van die Free Church of Scotland in Amsterdam opleiding as sendeling ondergaan. In 1862 het die Ned Ger Kerk hom as predikant aanvaar en hy het 'n beroep na Ladysmith aanvaar.

Die regering van die ZAR het Cachet se aansoek gunstig oorweeg op voorwaarde dat die gemeente Utrecht dan deel word van die Staatskerk. Cachet was egter nie hiervoor te vinde nie, soos blyk uit die mislukking van samesprekings in hierdie verband op 20 Junie 1865. Tydens die samesprekings het Cachet allerlei beskuldigings teen die Ned Herv Kerk ingebring, onder andere dat die Kerk teologies liberaal was, dat die ou historiese naam "onwettig" was, dat die Ned Herv Kerk op 'n onreëlmatige



*Ds Frans Lion-Cachet — Stigter van die Ned. Geref Kerk in Transvaal (Foto: NHK Argief).*



*Ds N J van Warmelo — Skriba van die Algemene Kerkvergadering van die Ned. Herv. Kerk vanaf 1869 tot 1885 (Foto: NHK Argief)*

wyse tot stand gekom het en in leer en prediking afgewyk het van die waarheid. Toe die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk Cachet se beskuldigings verwerp en die naam van die Kerk handhaaf, het Cachet aangekondig dat hy dwarsdeur Transvaal "suiwer gereformeerde" gemeentes sou oprig. Inderdaad het hy wel daarin geslaag om op 'n paar plekke klein groepies afgeskei te kry, soos onder andere te Lydenburg en Hartebeestfontein. Op 3 Desember 1866 het die eerste Algemene Kerkvergadering van die Ned Geref Kerk in die ZAR byeengekom. Cachet se optrede het behalwe die afskeiding ook nog tot gevolg gehad die onverkwiklike stryd oor die woorde "gereformeerd" en "hervormd" in die Suid-Afrikaanse kerklike geskiedenis (Steenekamp 1952:231-248 en Dreyer 1952). Beledigings, beskuldigings en bitterheid vanweë Cachet se optrede het 'n treurige vyandskap tussen die Ned Herv Kerk en die Ned Geref Kerk tot gevolg gehad.

So het daar dan drie kerke in die ou ZAR tot stand gekom: die oorspronklike Voortrekkerkerk as staatskerk van die ZAR onder die naam Ned Herv Kerk en dan die twee afgeskeie kerke.

## DIE POGING TOT KERKVERENIGING

Aanvanklik was die verhouding tussen die kerke gespanne en selfs skerp vyandig. Gaandeweg het die verhoudinge wel verbeter maar van enige vereniging wat kon slaag was daar geen sprake nie. Dit was gebeure op die nasionaal-politieke terrein wat die vonk tot die ideaal van kerkvereniging gelewer het. Op 12 April 1877 het sir Theophilus Shepstone die ZAR vir Engeland geannekseer en dit sonder noemenswaardige weerstand van die owerhede of burgers. Die skok van die anneksasie en die besef dat hulle hulle vryheid verloor het, het egter die Transvalers saamgesnoer en gesamentlik laat optree. Uiteindelik het dit gelei tot gewapende stryd wat vir hulle in 1881 op 'n oorwinning uitgeloop het. Die belewing van die gebeure tussen 1877 en 1881 het selfs 'n baie sterk eenheidstrewe en samehorigheidsgevoel onder alle Afrikaners in Suider Afrika wakker gemaak. Dit was nie beperk tot die republikeinse Afrikaners van Transvaal en die Oranje-Vrystaat nie, maar het ook die koloniale Afrikaners van die Kaap ingesluit.

Hierdie nuutgevonde nasionaal-politieke eenheidstrewe het saam met hom 'n ander nuwe ideaal gebring en dit was kerkvereniging. So sterk was die politieke eenheidsgevoel dat ten spyte van bedenklike gesindhede tussen die deelnemende partye die kerkvereniging tog deurgevoer is. Bowendien is dit deurgevoer op 'n wyse wat spreek van argeloosheid en oppervlakkigheid, waar die motivering nie op suiwer Bybels-kerklike gronde berus het nie en die oë gesluit is vir wesenlike en diepgaande verskille tussen die deelnemende partye.



*Groepie burgers: Eerste Vryheidsoorlog 1880-1881 (Foto: NHK Argief)*

*Die Driemanskap M W Pretorius, S J P Kruger en P J Joubert, politieke leidsmanne van die Transvaalse Afrikaners rondom die Eerste Vryheidsoorlog 1880-1881 (Foto: NHK Argief)*

Noodsaaklike voorafgaande dieptestudie oor tersaaklike teologiese en kerkregtelike aangeleenthede is nie onderneem nie. Dit was asof die deelnemende kerke eenvoudig doof en blind geword het vir enigiets wat op enige wyse in die weg van die begeerde kerkvereniging sou kon staan. Selfs goed bedoelde vermaninge tot versigtigheid uit die mond van volksleiers soos Paul Kruger, is eenvoudig geïgnoreer.

Hierdie kerkvereniging het daardeur van die begin af nie juis kans op volkome sukses gehad nie en werklike blywende kerklike eenheid is nie gedien nie. Inteendeel, die poging tot kerkvereniging met die oog op kerklike eenheid, het eerder groter verdeeldheid, skeuring en bitterheid op die kerklike werf onder die Transvalers tot gevolg gehad as ooit tevore.

Hoewel die ideaal was om al drie kerke te verenig, het die Gereformeerde Kerk nie aan die poging deelgeneem nie wanweë die feit dat dié kerk ook gemeentes in die Vrystaat en die Kaapkolonie gehad het. Dit het meegebring dat alleen die ander twee kerke met onderhandelinge voortgegaan het. Oor hierdie onderhandelinge word hier nie verder in besonderhede ingegaan nie, omdat dit in ander publikasies uitvoerig behandel word (Engelbrecht 1953:281; Pretorius 1986:164-343).

Uiteindelik het die onderhandelinge daarop uitgeloop dat die Algemene Kerkvergaderings van die twee kerke besluit het dat, waar moontlik en nodig, die kerkrade van die verskillende gemeentes van die twee kerke in die loop van 1885 saamsmelt om afgevaardigdes te kies vir die eerste Algemene Kerkvergadering van die nuwe verenigde kerk wat op 7 Desember 1885 te Pretoria sou vergader. Die datum is die geboortedatum van die verenigde kerk wat eers onoffisieel en later offisieel die naam Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk sou dra. In 1957 sou die naam weer verander word na Ned Geref Kerk.

## DIE KERKVERENIGING MISLUK

Die kerkvereniging van 1885 het in wese op sinodale vlak tot stand gekom sonder dat die gemeentes vooraf behoorlik in die saak geken is. Alle voorbereidings en onderhandelings vir die kerkvereniging is alleen op sinodale vlak gehou en toe alles gefinaliseer was, is daar feitlik net opdrag gegee dat die kerkvereniging nou prakties deurgevoer moes word. Ten spyte van die bedenklike onderlinge gesindhede en na onderhandelinge en voorbereidings wat werklik nie op teologiese diepgang aanspraak kon maak nie en met wankelrige kompromieë as grondslag, is die kerkvereniging deurgevoer. Dit was 'n resep vir mislukking.

Die meeste kerkrade van die Ned Herv Kerk het in die loop van 1885 soos die leiding van die Algemene Kerkvergadering was, begin om met kerkrade van die NG Kerk saam te smelt. In feitlik al die gemeentes van die Ned Herv Kerk was daar individuele kerkraadslede en gemeentelede wat



*Oudl M J (Vaal Martiens) Prinsloo van die Konsulents-gemeente van Pretoria wat saam met ouderling C J J Joubert op die Algemene Kerkvergadering van 27 November 1882 sy teenstem teen die aanvaarding van die rapport insake kerkvereniging laat aanteken het. (Foto: NHK Argief).*



*Oudl C J J Joubert van die Konsulentsgemeente van Pretoria. (Foto: N H K Argief).*

nie tot kerkvereniging geneë was nie en ook uiteindelik nooit verenig het nie. Hulle was egter redelik vertwyfeld en onseker hoe en wat hulle te doen gestaan het. Vir hulle het daar wel 'n weg oopgegaan toe een gemeente en kerkraad van die Ned Herv Kerk, te wete die Konsulentsgemeente van Pretoria, in geheel buite die kerkvereniging gebly het.

Hoewel hierdie gemeente 'n vreemde verskynsel binne die organiese struktuur van die Ned Herv Kerk was, is dit egter 'n feit dat die gemeente 'n de facto gemeente van die Ned Herv Kerk was teen wie se de jure bestaan ook nooit enige beswaar ingebring is nie en daarom het die gemeente al die regte en voorregte soos enige ander gemeente in die Kerk gehad (Pont 1986). Hoewel geargumenteer kan word dat dit die plig van die kerkraad van Witfontein, soos die Konsulentsgemeente ook dikwels genoem is, was om die leiding van die Algemene Kerkvergadering te volg en wel te verenig, het die gemeente tog tereg die standpunt ingeneem dat die Algemene Kerkvergadering dit nie van die gemeente kon eis nie, omdat die gemeente se mening oor die kerkvereniging nooit gevra is nie (Pretorius 1986:424).

Reeds voor die konstitueringsvergadering van die verenigde kerk op 7 Desember 1885 was dit al duidelik dat die Konsulentsgemeente die Ned Herv Kerk gehandhaaf wou sien. Die kerkraad het ook besluit om geen afgevaardigdes na die betrokke Algemene Kerkvergadering te stuur nie. By die konstituering van die eerste Algemene Kerkvergadering van die verenigde kerk het ds HL Neethling, wat as voorsitter verkies is die naam van die Konsulentsgemeente uitgelaat en daarmee sittingsreg op die Algemene Kerkvergadering ontsê. Al het die gemeente geen afgevaardigdes gestuur nie, het ds Neethling nie die reg gehad om die gemeente se naam te verswyg nie. Die gemeente Zeerust het ook geen afgevaardigdes gestuur nie en tog is die gemeente se naam op die lys van gemeentes geplaas. Ds Neethling wou die de facto bestaan van die gemeente nie erken nie.

Ook die de jure bestaansreg van die Konsulentsgemeente is binne die struktuur van die verenigde kerk afgesny. Dit het gebeur toe die betrokke Algemene Kerkvergadering vanweë verkeerde leiding van ds HL Neethling met dertig teenoor vier-en-twintig stemme besluit het:

> Deze vergadering betreurt het, dat de Consulentsgemeente van Pretoria nog niet verenigd is met de Gemeente van Pretoria, en verzoekt haar dringend om vóór de volgende Algemene Vergadering de ineensmelting volgens Art 11 te doen plaats hebben.

Genoemde Artikel 11 het soos volg gelui:

> Bij de gemeente welke eene leeraar heeft, gehad heeft, of beroepen heeft, voege zich de gemeente die nog geen leeraar heeft, gehad heeft of beroepen heeft. De oude en dienstdoende

> kerkeraadsleden aan beide zijden worden als zoodanig erkend. Tot volvoering worden dag en plaats vooraf bepaald door de beide kerkeraden. De kerkeraad der zich aansluitende gemeente, overhandigt boeken, documenten, eigendommen en vast goed (welke laatste tot op vaststelling van den naam der kerk nog op de respectieve namen blijven). Van den dag der ineensmelting, zullen de twee dienstdoende kerkeraden den kerkeraad der ineengesmoltene gemeente uitmaken...

Die volgende beswaar van ds Van Warmelo is genegeer:

> dat de Consulentsgemeente niet valt onder de termen van Artikel 11 der Commissiebesluiten, want dat er sprake was van vereeniging van twee kerkgenoootschappen, de Ned Hervormde en Ned Gereformeerde, en niet van vereeniging van Hervormd en Hervormd...

Met hierdie beswaar het ds Van Warmelo aangesluit by 'n vroeëre interpretasie wat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk op 'n versoek van die kerkraad van die Konsulentsgemeente oor die betrokke artikel 11 gegee het. Die Kommissie het beslis dat die betrokke artikel slegs ter sprake kon wees waar dit gegaan het om die samesmelting van twee gemeentes van die deelnemende kerke en nie van toepassing gemaak kon word om twee Hervormde gemeentes te laat saamsmelt nie.

In elk geval was hierdie besluite van die verenigde kerk kerkregtelik gesproke ultra vires en het dit verdere vraagtekens oor die regmatigheid van die hele kerkvereniging geplaas. Vreemd genoeg het die verenigde kerk nog met hierdie gemeente waarvan die de facto sowel as de jure bestaan ontken is, probeer onderhandel. Vir die Konsulentsgemeente was daar inderdaad niks meer met die verenigde kerk te bespreek nie.

Onder die leiding van ouderling CJJ Joubert, wat ook vise-president van die ZAR was, ouderling MJ Prinsloo, die bekende generaal FG Joubert, Kmdt Salmon Prinsloo en nog andere het die gemeente die stappe geneem om homself as Ned Herv gemeente te handhaaf. Eerstens het die kerkraad besluit:

> Overwegende, dat door de Hoog Eerw Algemene Kerkvergadering der Ned Herv of Geref Gemeente in de ZAR, zitting houdende te Pretoria 7 December 1885, de Consulentsgemeente van Pretoria niet op de rij der gemeenten is geplaatst; Overwegende, dat er bij die gelegenheid ook geene afgevaardigdes door den Hoog Eerw Voorzitter zijn opgeroepen; Overwegende, dat dientengevolge ook geene afgevaardigden hebben zitting kunnen nemen, al zouden zij ook tegenwoordig zijn geweest; Overwegende dat het besluit der Hoog Eerw Algem Kerkvergadering dato Pretoria 7 December

1885 ten eenemale in strijd is met een schrijven van den Voorzitter en Scriba der Commissie Algem Kerkvergadering, dato Pretoria 15 September 1885, uit welk schrijven het blijk als het gevoelen van de Hoog Eerw Commissie dat de Consulentsgemeente niet valt onder Art 11 der Commissiebesluiten January 1885; Overwegende, dat ook zelfs de Scriba der Hoog Eerw Kerkvergadering den Kerkeraad alhier niet schijnt te erkennen als te zijn: Kerkeraad van de Hervormde of van de Nederd. Herv. of Geref. Gemeente van Pretoria, onder Consulentschap van ds GW Smits, volgens opschrift van zijn Hoog Eerw schrijven aan den Kerkeraad, dato Heidelberg 23 December 1885, luidende als volg:

'Aan den Eerw Kerkeraad van de Consulentsgemeente van Pretoria, onder het Consulentschap van ds GW Smits;

Zoo besluit de Kerkeraad heden avond eene bijkomst te houden ten einde het gevoelen der Gemeenteleden te weten wat hun te doen staat in deze met betrekking het besluit der Hoog Eerw Algem Kerkvergadering den Ned Herv of Geref Gemeente, op voorstel van den predikant van PCstroom, gesecondeerd door diaken Klaassen.

Hierdie besluit van die kerkraad is deur die gemeentevergadering met die volgende besluit bevestig:

De vergadering dezer gemeente tot bespreking haren geestelijke belangen, verklaart zich onder geene omstandigheden aan een dwangbesluit te onderwerpen; en komt ten volle overeen met alle aangehaalde punten met onze Eerw Kerkeraad in haar besluit vervat hedenavond aan ons voorgelegd.

Maakt geene objectie omtrent het niet opnemen dezer Gemeente in de rij der Gemeenten van de Ned Herv of Geref Kerk.

Gevoelt ons integendeel tevreden te blijven hetgeen wij was en nu nog ben, namelijk Ned Herv. Deze vergadering verklaart verder, dat zij onder geene omstandigheden zullen aansluiten by die kerkgenootschap, waardoor inbreuk zal kunnen worden gemaakt op de naam en regten van de Ned Herv Kerk, zooals dezelve zijn neergelgd in Art 20 onzer Grondwet.

Van deze kerk onzer vaderen willen wij geen afstand doen en verzoek onze Eerw Kerkeraad iedere geoorloofde middel in het werk te stellen en hunne uiterste best te doen, opdat dit kostbaar kleinood voor ons en onze kinderen bewaard moge blijven, belovende krachtig te zullen medewerken in alles dat onze pligt van ons vordert ten behoudt van dit heerklijk doel.

Alle leden van de Ned Herv Kerk in de ZA Republiek worde door ons als zoodanig met broederlijke liefde erkent en ontvangen.



*Komdt Salomon Prinsloo wat voorsitter van die gemeentevergadering van die afdeling Witfontein was, toe besluit is om die Hervormde Kerk te handhaaf. (Foto: NHK Argief).*



*Genl F G Joubert ook bekend as Frans Held. Hy was voorsitter toe die Rhenosterpoort-afdeling ook besluit het om die Hervormde Kerk te handhaaf. (Foto: NHK Argief).*

Verlangt verder dat de wetten van de Ned Herv Kerk voor ons zullen blijven bestaan zooals zij tans bestaan.

Dit is net interessant om daarop te let dat ds GW Smits, die enigste predikant uit die Ned Herv Kerk wat uiteindelik nie met die kerkvereniging saamgegaan het nie, as voorsitter van die kerkraad van die Konsulentsgemeente van Pretoria of die "Nederduitsch Hervormde Gemeente den Zuid-Afrikaansche Republiek, district Pretoria" soos die gemeente voortaan bekend sou staan, opgetree het.

Met hierdie besluit was die Konsulentsgemeente die enigste Ned Herv gemeente wat in sy geheel buite die kerkvereniging gebly het en sodoende die Ned Herv Kerk gehandhaaf het. Dit het nie beteken dat hulle alleen gestaan het in hulle voorneme en stryd vir die voortbestaan van die Ned Herv Kerk nie. Inteendeel, uit byna elke vroeëre Ned Herv gemeente het talle gemeentelede en kerkraadslede wat nie verenig het nie, maar Hervormd wou bly na vore gekom. Toe die optrede van die Konsulentsgemeente bekend geword het en selfs nog voor die genoemde besluite geneem is, het versoeke reeds begin instroom om by die gemeente aan te sluit.

Dit was vir die kerkraad van die Konsulentsgemeente nou baie duidelik dat hulle geroepe was om leiding te gee aan al die Hervormde lidmate oor die hele Republiek wat nie wou verenig nie. Die eerste saak waaraan die kerkraad aandag gegee het was om die "gronden" neer te lê waarom hulle nie wou verenig nie. Weer eens het die kerkraad onder voorsitterskap van ds GW Smits tesame met afgevaardigdes uit ander gebiede vergader en op 23 April 1886 eenparig die volgende besluit geneem:

1. Aangezien de Nederduitsch Hervormde Gemeente van het district Pretoria, onder Consulentschap van den Wel Eerw Zeer Gel heer GW Smits, bij besluit van 12 en 20 Februarij 1886, duidelijk heeft verklaard geen afstand te willen doen van de Nederduitsch Hervormde Kerk en al de regten daaraan verbonden;
En gezien hebbende dat er zeer vele leden van verschillende Gemeenten van de Ned Herv Kerk in de ZA Republiek zich met ons gevoelen vereenigen, zoo besluit de vergadering, met goedkeuring van de Gemeente, te zijn en te blijven leden van de Nederduitsch Hervormde Kerk in de Zuid Afrikaansche Republiek, met al derzelver regten daaraan verbonden, zooals dezelve zijn vastgesteld bij Art 20 en 24 der Grondwet, en bij de Wetten en Bepalingen der Ned Herv Kerk, vastgesteld in de Algemeene Kerkvergadering, zitting gehouden hebbende te Heidelberg, dato 29 November 1869 en volgende dagen, en welke wetten en bepalingen erkend zijn door den Hoog-Edel Achtbaren Volksraad der ZA Republiek.
2 Van dit Kerkeraads- en Gemeentenbesluit zal onmiddellijk



*Die sinkkerk te Witfontein wat bekend geword het as "Die Ark" van die Hervormde Kerk (Foto: NHK Argief).*



*Ds M J Goddefroy wat in 1887 in Nederland die ontwrigte Hervormde Kerk se noodroep gehoor het en oorgekom het om te help. (Foto: NHK Argief).*

kennis worden gegeven aan de Hoog-Edele Regering der ZA Republiek.
3. Bij behandeling van zaken, kiezen van kerkbesturen, oprigten van nieuwe gemeenten, enz enz, zal gehandeld worden naar gelang de omstandigheden het vereischen; doch altijd zoo na mogelijk overeenkomstig de wetten en bepalingen der Ned Herv Kerk.
4. Met betrekking de behartiging der geestelijke belangen van de Gemeenten in verschillende districten, zullen later bepalingen worden gemaakt, zooveel mogelijk in overleg met en naar de behoeften en begeerten der gemeenten.
5. Uit kracht van bovengenoemde besluiten, houdt deze gemeente op te bestaan als eene Consulentsgemeente van het district Pretoria, doch beschouwt zich van nu af aan te zijn: De Nederduitsch Hervormde Gemeente der Zuid-Afrikaansche Republiek, district Pretoria.

Die afgevaardigdes van elders het hulle met hierdie besluit vereenselwig en van die besluit is ook aan die regering van die ZAR kennis gegee. Voortaan sou die gemeente optree as die Ned Herv gemeente Pretoria. Die belangrikste saak was om so gou moontlik weer 'n eie predikant te kry. Uiteindelik is daarin geslaag toe uit die verre Nederland ds Marie Joseph Goddefroy van die kombinasie gemeente Achlum-Hitzum in Friesland die beroep aanvaar het na die kombinasie van die gemeentes Pretoria-Middelburg-Standerton (Trichardtsfontein). In Junie het hy in die ZAR aangekom en op 30 September 1887 is hy te Witfontein bevestig as die enigste predikant van die Ned Herv Kerk met 13 gemeentes en sewentien kerkplekke oor die hele Transvaal.

Wat baie duidelik is, is dat die ouderlinge en die gemeente self vir die behoud van die Ned Herv Kerk opgestaan het. Waar die predikante die ou Voortrekkerkerk in die steek gelaat het, was dit ander ampsdraers en lidmate wat vas gestaan het tot behoud van die Ned Herv Kerk. Dit was goed die helfte van die lidmate van die Ned Herv Kerk wat nie met die kerkvereniging meegegaan het nie.

Onder 'n baie groot deel van die Hervormde lidmate wat wel verenig het, het daar spoedig ook ontevredenheid gekom. Die meeste van hulle het die kerkvereniging as iets voorlopigs gesien en toe dit nie in die rigting beweeg het waarin hulle gemeen het dit moes nie, het hulle hulle eenvoudig weer begin onttrek en by die Ned Herv Kerk gaan aansluit. Dit het veral gebeur na die besluit van die verenigde kerk dat, teen die oorspronklike ooreenkoms in, die naam van die kerk Ned Herv of Geref sou wees. Party het net spontaan teruggegaan na hulle ou kerk toe, terwyl op ander plekke

soos te Zeerust meer georganiseerd opgetree is. Daar is 'n sogenaamde Kommissie van Beheer gevorm om die kerklike eiendomme van die Ned Herv Kerk te probeer beveilig. Die grootste gedeelte wat wel verenig het, het uiteindelik die verenigde kerk onder leiding van die Prokurasie-Kommissie verlaat en hulle weer in 1894 by die Herv Kerk aangesluit. Uiteindelik sou sowat 'n derde van die lidmate wat wel verenig het, by die verenigde kerk bly.

Kerklik gesproke was dit dan nou die agtergronde waarteen die ontstaan van die Ned Herv Gemeente Lichtenburg gesien moet word.

HOOFSTUK 3

# DIE AFSTIGTING EN EERSTE JARE 1891 TOT 1905

Dit is vandag nie meer moontlik om die presiese dag en datum van die afstigting van die gemeente vas te stel nie. Selfs die jaar 1891 wat vir baie jare al as die stigtingsjaar aanvaar is, is nie bo alle twyfel as stigtingsjaar bewysbaar nie. Trouens dit was dalk nie die jaar van afstigting nie maar wel eerder die jaar van herorganisasie van 'n gemeente wat reeds vroeër in 1883 tot stand gekom het maar deur die mislukte kerkvereniging van 1885 totaal ontwrig en gedisorganiseer geraak het. Om hierdie verwarrende gegewens in perspektief te kan sien en uiteindelik tog tot 'n keuse te kom, moet na die volgende sake gekyk word:

1. Die oorsaak van die hele probleem is dat daar nêrens meer enige dokumentêre bewys gevind kan word oor die afstigtingsdatum nie. Soos reeds aangedui, is die notuleboek(e) wat die notules van die kerkraad- en gemeentevergaderings tussen die stigtingsdatum en 20 November 1902 bevat het of registers van enige aard, nie meer terug te vind nie. Ook pogings om enigiets in die verband in ander dokumente na te speur, het niks opgelewer nie. Indirekte verwysings en afleidings bly dus oor om meer helderheid oor die saak te probeer gee.

2. Die jaar 1891 word in die notule van die kerkraadsvergadering van 19 Oktober 1908 wel baie beslis as stigtingsjaar aangeteken. Daar is naamlik opgeteken:

> Van den Scriba - Ds Van Belkum - is ontvangen een Register van kinderen gedoopt en aangenomen in deze gemeente van de stichting der gemeente in 1891 tot 1898. Besloten hem daarvoor 3 pond (R6) toe te kennen en hem hartelijk te bedanken voor dezen arbeid.

Hoewel 1891 dus deur hierdie inskrywing in die kerkraadsnotule baie sterk ondersteun word, is die jaar tog in twyfel getrek deur wyle ds PJJ Venter wie se ouers nie alleen jare lank in Lichtenburg gewoon het nie, maar wat self ook tussen 1921 en 1923 predikant in die gemeente was. In 'n brief wat hy in 1972 aan die destydse skriba van die gemeente, TFJ Steyn (jr) geskryf het, noem hy wel die datum 1891 maar beweer tog dat van die ou stigterslede van die gemeente aan hom vertel het dat die stigting in sy geboortejaar, dit wil sê 1892, plaasgevind het. Wat baie sterk teen ds Venter se bewering tel, is die feit dat geen kerkraadslid by die genoemde kerkraadsvergadering in 1908 beswaar gehad het teen 1891 as stigtingsjaar nie. Dit is baie waarskynlik dat sommige of selfs die meeste by

die stigting betrokke was en seker beswaar sou maak as die jaar 1891 verkeerd was. Hierby kom ook dat vanaf 1920 in die Almanak van die Ned Herv Kerk 1891 nog altyd as die stigtingsjaar van die gemeente Lichtenburg onder die gegewens van die gemeente opgeneem is, sonder dat dit ooit enige protes uitgelok het.

Die jaar 1891 kan dus met stelligheid aanvaar word as die stigtingsjaar van die gemeente. Oor die maand en dag bestaan daar egter selfs geen oorlewering meer nie. Die naaste wat daar seker aan gekom sal kan word is om die volgende te oorweeg: Volgens oorlewering het ds J van Belkum van Rustenburg as konsulent die stigtingsverrigtinge gelei. As nou bedink word dat hy maar eers na 27 Mei 1891 uit Nederland op Rustenburg aangekom en op 5 Junie 1891 daar bevestig is, dan kon die stigting van Lichtenburg slegs in die maande Julie tot Desember 1891 plaasgevind het. Daar kan waarskynlik aanvaar word dat die stigtingsdatum tussen 1 Augustus en 30 November 1891 was.

3. Wat nou nog oorweeg moet word is of die gebeure van 1891 werklik die afstigting van 'n gemeente was wat van die gemeente Zeerust (Marico) afgestig het en of dit dalk eerder gegaan het om 'n herorganisasie van die oorblyfsels van 'n gemeente wat vroeër wel bestaan het maar deur die mislukte kerkvereniging gedisorganiseer geraak het soos wel op baie ander plekke gebeur het. In die verband sal die volgende sake oorweeg moet word:

3.1 Die dorpstigter HA Greeff het ongetwyfeld 'n eie selfstandige gemeente met 'n eie kerkgebou op die oog gehad met sy skenking van 'n kerkerf en pastorie-erf in die nuwe dorp. Hiermee saam gaan die totstandkoming van 'n afsonderlike distrik, want Greeff het as veldkornet ongetwyfeld geweet dat vir die Staatskerk gemeentestigting gewoonlik saamgeval het met die proklamering van 'n afsonderlike distrik. Dit kan aanvaar word dat Greeff as veldkornet hom beywer het vir die totstandkoming van 'n afsonderlike distrik en dat die pos as eerste landdros hom juis daarom aangebied is. Verder kan ook aanvaar word dat hy hom terselfdertyd, gesien vanuit sy sterk godsdienstigheid, net so sterk vir 'n eie gemeente sou beywer. Trouens ook die oprigting van 'n kerkgebou te Lichtenburg in 1878 dui in die rigting. Dit sou beteken dat 'n stigtingsdatum vir 'n afsonderlike gemeente baie naby aan 1 September 1883, die datum waarop Lichtenburg as afsonderlike distrik begin funksioneer het, gesoek moet word.

3.2 Dit is baie duidelik dat reeds in die sewentigerjare van die vorige eeu gereeld te Lichtenburg buitekerk gehou is vanaf die Ned Herv Gemeente Zeerust (Marico) wat in 1871 as afsonderlike gemeente afgestig is (Rex 1971). Heelwaarskynlik is reeds vanaf dorpstigting in 1873 met buitekerk begin en vandaar dat in 1878 'n kerkgebou opgerig is vir die buitedienste.

Dit is ook uit voorhande doopregisters van die gemeente Zeerust vasstelbaar dat een keer per jaar te Lichtenburg ook bediening van die doop plaasgevind het. So is daar byvoorbeeld op 16 Julie 1882 vier kinders en op 8 Julie 1883 ses kinders gedoop. Lichtenburg het dus vroeg reeds 'n afsonderlike "afdeling" van die Ned Herv Gemeente Zeerust gevorm.

3.3 Nou is dit baie interessant dat, anders as die vorige jare, in 1883 op 20 November 'n tweede doopgeleentheid vir die betrokke jaar plaasvind waar 9 kinders gedoop word, terwyl daarna nooit weer in die doopregisters van Zeerust verwys word na kinders wat te Lichtenburg gedoop is nie. Dit laat vanself die vermoede na vore kom dat distrikvorming soos gebruiklik vir die Staatskerk ook gepaard gegaan het met gemeentestigting. Die datum 20 November 1883 kan selfs as die moontlike afstigtingsdatum in aanmerking kom.

3.4 'n Probleem met 1883 as jaar van afstigting is die feit dat nêrens in die notules van óf die Algemene Kerkvergadering óf die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering enigiets oor die afstigting van 'n gemeente te Lichtenburg gevind word nie. Hiervoor is daar wel 'n moontlike verklaring. Ds JC de Vries wat die predikant van Zeerust was en dus ook van Lichtenburg het vanaf 1882 tot 1884 nie gereeld en behoorlik verslag gedoen uit die gemeente Zeerust aan die Algemene Kerkvergadering nie. Terselfdertyd het hy ook nie die Algemene Kerkvergadering van 1884 waar hy verslag sou moes doen van 'n moontlike afstigting, bygewoon nie.

3.5 Verdere ondersteunende getuienis wat daarop dui dat daar reeds voor 1885 'n selfstandige gemeente van die Ned Herv Kerk bestaan het, word gevind in die notule van die eerste vergadering van die kerkraad van die Ned Herv of Geref dit wil sê die verenigde gemeente Lichtenburg van 10 Junie 1885. Die volgende afleidings kan moontlik gemaak word:

3.5.1 Die datum van die vergadering is 10 Junie, terwyl 2 dae tevore op 8 Junie 1885 die samesmelting van die twee kerkrade van die Ned Herv Gemeente Zeerust(Marico) en die NG Gemeente Jacobsdal, naby Zeerust, plaasgevind het (Rex 1971:231). Dat daar twee dae later 'n afsonderlike samesmelting van die kerkrade van die twee verenigende kerke te Lichtenburg plaasvind, dui tog seker daarop dat dit om afsonderlike gemeentes of minstens selfstandig funksionerende afdelings moes gegaan het. Anders sou dit seker nie nodig gewees het om binne een gemeente twee afsonderlike vergaderings van die kerkraad vir samesmelting van die kerkrade kragtens die reeds genoemde artikel 11 van die verenigingsprosedures te reël nie. Bowendien het die NG Gemeente Lichtenburg, die vroeëre Ned Herv of Geref Gemeente Lichtenburg, nog altyd 10 Junie as geboortedag gesien, wat nie korrek sou wees as die samesmelting van 10 Junie 1885 nie tussen twee afsonderlike kerkrade van afsonderlike gemeentes plaasgevind het nie. Dan sou daar by 'n latere

datum eers weer 'n afstigting moes plaasvind, wat nooit gebeur het nie.
3.5.2 By die vergadering van 10 Junie 1885 was daar twee predikante teenwoordig en hulle teenwoordigheid is soos volg genotuleer:

> Tegenwoordig zijn de Consulent ds GW Smits, ds H du Toit vroeger Consulent van die NG Kerk alhier...

Ook hierdie notulering dui op die bestaan van twee afsonderlike gemeentes met elk sy eie konsulent. Dit is interessant dat Bosman in sy publikasie, ***Die Klipkerk, Lichtenburg***, die bewering maak dat ds GW Smits van Rustenburg die konsulent van die Ned Geref Gemeente van Jacobsdal was. Dit is hoegenaamd nie korrek nie. Die geval was dat ds Smits predikant van die Ned Herv Gemeente Rustenburg was en na die vertrek van ds JC de Vries as predikant van die Ned Herv Gemeente Zeerust, het hy daar konsulent geword. As sodanig het hy voorgesit by die samesmelting van die kerkrade van die Ned Herv Gemeente Zeerust en die Ned Geref Gemeente Jacobsdal, wat die naasliggende gemeentes was.
3.5.3 Die eerste besluit van die saamgesmelte kerkraadsvergadering te Lichtenburg was die volgende:

> ...daar nu de beide gemeenten ineengesmolten zijn, de vereenigde Kerkeraad zal blijven dienen tot tyd en wijle de Algem Kerkvergadering zitting zal houden en er bij die gelegenheid behoorlijk verslag is gedaan.

Uit hierdie besluit kan moeilik iets anders gekonkludeer word as dat daar reeds twee afsonderlike gemeentes bestaan het, elk met sy eie kerkraad, wat nou ineengesmelt het.

In sy genoemde boek interpreteer Bosman (1985:24) die betrokke kerkraadsvergadering as afstigtingsvergadering waar die Ned Geref Gemeente Lichtenburg afgestig is en dan so te verstaan dat dit van 'n ander Ned Geref Gemeente afgestig is. Hy stel immers eers dat ds HJL du Toit van die NG Gemeente Potchefstroom die Lichtenburgers 'n paar keer besoek het en dat afstigting met hom bespreek is. Direk daarna beskryf hy dan hoedat ds GW Smits as konsulent van die NG Gemeente Jacobsdal die kerkraadsvergadering te Lichtenburg kom lei het en dan moet sy veronderstelling tog wees dat hier 'n afstigting plaasgevind het van Jacobsdal af. Dit is nie te rym met die notule wat praat van die ineensmelting van twee gemeentes nie. Verder sou by 'n afstigting 'n gemeentevergadering moes plaasvind waar 'n formele besluit tot afstigting geneem moes word waarna kerkraadslede gekies en in hulle ampte bevestig sou moes word. Daarvan is in die betrokke notule geen sprake nie. Bosman het klaarblyklik in sy beredenering die hele saak van kerkvereniging hier uit die oog verloor. Volgens hom het die afstigting van 'n NG Gemeente eers plaasgevind en later het daar dan 'n naamsverandering van die gemeente na Ned Herv of Geref gekom. Sy

foutiewe aanname dat ds Smits predikant van die NG Kerk was het waarskynlik ook verder daartoe bygedra dat Bosman die gebeure van 10 Junie 1885 as 'n afstigting geïnterpreteer het.

Wat wel op 10 Junie 1885 gebeur het was dat die kerkrade van die betrokke gemeentes van die Ned Herv Kerk en die Ned Geref Kerk saamgesmelt het en deur hulle samesmelting die nuwe verenigde gemeente, die Ned Herv of Geref gemeente Lichtenburg, tot stand laat kom het. Daarom was 10 Junie 1885 wel die geboortedatum van die nuwe Ned Herv of Geref gemeente Lichtenburg wat terselfdertyd, soos dit vanuit NG Kerk geledere verstaan en verklaar is, die einde van die bestaan van die twee deelnemende gemeentes was.

3.5.4 In die genoemde notule is daar wel 'n besluit ten opsigte van die grenslyn tussen die gemeente Lichtenburg en die gemeente Zeerust, wat moontlik as 'n aanduiding van afstigting geïnterpreteer kan word. Daar is naamlik besluit dat die grenslyn tussen die twee gemeentes "zal zijn de burgerlijke lijn der regeering". Wat hier onthou moet word is dat, as daar wel 'n Ned Herv Gemeente Lichtenburg bestaan het, die grense van die gemeente, as gemeente van die Staatskerk, dieselfde sou wees as die distriksgrense. Die NG Gemeente was nie noodwendig aan sulke grense gebonde nie en by 'n vereniging van die twee sou daarom wel 'n grensaanpassing vir die verenigde gemeente gemaak moes word. Dit is waarskynlik wat wel hier gebeur het.

3.5.5 'n Laaste maar tog redelike sterk aanduiding dat daar voor die datum minstens reeds 'n Ned Herv Gemeente bestaan het, is die volgende besluit wat op die genoemde saamgesmelte kerkraadsvergadering van 10 Junie 1885 geneem is ten opsigte van 'n basaar wat later gehou sou word:

> Aan br CE Schutte wordt eene intekeningslyst gegeven, vroeger opgemaakt onder de leiding van ds J de Vries ten voordele van de Ned Herv Gemeente Lichtenburg. Hy zal zooveel mogelijk van die waarde invorderen voor de Bazaar in Augustus en daarvoor zal hy vrijgelaten worden van het collecteeren voor de bazaar.

Hoewel seker nie bo alle twyfel nie, is hierdie aanduiding, gelees saam met die ander reeds genoemdes, wel 'n redelike sterk argument ten gunste van die bestaan van 'n Ned Herv Gemeente Lichtenburg voor 1885.

3.5.6 Hoewel alles daarop dui dat daar voor 1885, waarskynlik reeds vanaf 1883 al, 'n Ned Herv Gemeente Lichtenburg bestaan het, kan dit op sigself nog nie noodwendig tot die afleiding voer dat wat in 1891 gebeur het, die herorganisering van 'n gemeente was van diegene wat nie met die kerkvereniging saamgegeaan het nie. Die vraag wat beantwoord moet word, is of diegene wat by die gebeure van 1891 betrokke was wel vroeër met die kerkvereniging saamgegaan het of nie.

Gewese ouderling TFJ Steyn maak in sy optekening van die geskiedenis

van die Ned Herv Gemeente Lichtenburg gewag van verskeie families wat "getrou" aan die Ned Herv Kerk gebly het. Hy noem onder andere "die Steinmans van Rietfontein en aanverwante families onder andere Jouberts en Weyerse asook die Swartse van Koppiesfontein en aanverwante". Volgens die oorlewering was hierdie families teenwoordig by dié geleentheid op die plaas Rietfontein van Markus Johannes Steinman waarskynlik êrens in die tweede helfte van 1891 toe die gemeente Lichtenburg dan nou of herorganiseer of afgestig is.

Hoe die woord "getrou", wat hierbo genoem is, verstaan moet word, is van belang om te bepaal of dit herorganisasie of afstigting was. Word met "getrou" bedoel dat die betrokke families inderdaad ***nooit*** met die kerkvereniging saamgegaan het nie, dan het in 1891 slegs 'n herorganisasie van die gemeente plaasgevind. Want indien hulle wel almal verenig het, selfs al was dit net voorlopig, dan het die vroeëre Ned Herv Gemeente opgehou bestaan en kon hulle nie maar net die ontwrigte gemeente herorganiseer nie.

Indien hulle nie verenig het nie, dan was hulle die wettige voortsetting van die oorspronklike Ned Herv Gemeente Lichtenburg en geregtig op die eiendomme van die oorspronklike gemeente.

Met "getrou" kan egter dalk ook bedoel word dat die families wel aanvanklik verenig het maar tog die kerkvereniging (verkeerdelik) as voorlopig gesien het en hulle later daaraan onttrek het om na die Ned Herv Kerk terug te keer. Daar bestaan sterk aanduidings dat laasgenoemde die geval was. TFJ Steyn verwys vanuit die tradisie wat hy gebruik daarna dat hierdie mense kort na die totstandkoming van die Prokurasie Kommissie in 1891 besluit het om 'n eie gemeente te stig. Die Prokurasie Kommissie het juis tot stand gekom met die oog daarop om persone wat aanvanklik verenig het maar nou na die Ned Herv Kerk wou terugkeer te help. Die verbinding van die optrede van die betrokke families aan die totstandkoming van die Prokurasie Kommissie, dui dus daarop dat hulle wel verenig het en daarna uitgetree het uit die verenigde kerk om na die Ned Herv Kerk terug te keer.

Hier is wel een probleem waaraan aandag gegee moet word en dit is dat dit baie waarskynlik nie die Prokurasie Kommissie was nie, maar wel 'n ander kommissie naamlik die Kommissie van Beheer wat reeds in 1889 in die gemeente Zeerust tot stand gekom het. Dié gemeente het aanvanklik wel met die kerkvereniging meegegaan. In 1889 met die vasstelling van die naam van die verenigde kerk as Ned Herv of Geref Kerk, het die oorspronklike Ned Herv Gemeente besluit om aan die verenigde kerk te onttrek en is 'n Kommissie van Beheer saamgestel wie se taak dit was om toe te sien dat die kerklike eiendomme nie vervreem sou word nie.

Hierdie Kommissie van Beheer het dus te Zeerust dieselfde funksie

vervul wat die Prokurasie Kommissie elders gedoen het. Die Kommissie van Beheer het egter selfstandig opgetree en dadelik weer die Ned Herv Gemeente van Zeerust reeds vanaf 3 Januarie 1890 as Ned Herv Gemeente laat funksioneer as deel van die Ned Herv Kerk wat nie verenig het nie. Dit was anders as die geval met die Prokurasie Kommissie-gemeentes wat eers in 1894 na die Ned Herv Kerk teruggekeer het (Botha 1990:106 vv).

Dat dit ses jaar geduur het voordat daar weer te Lichtenburg 'n Ned Herv Gemeente begin funksioneer het, is 'n verdere aanduiding dat almal of dan minstens die oorgrote meerderheid wel met die kerkvereniging meegegaan het. Indien daar Hervormde lidmate was wat nie verenig het nie, is dit onwaarskynlik dat hulle so lank sou gewag het om hulle weer as Ned Herv Gemeente te organiseer.

Ten laaste is daar ook nog die argument dat daar nooit te Lichtenburg 'n stryd oor eiendomme ontbrand het soos elders nie. Dit kon wees omdat almal wel aanvanklik verenig het en daar dus niemand oor was om soos elders wel op die eiendomme aanspraak te kan maak nie.

'n Moontlike rekonstruksie van die gebeure van 1891 is die volgende:

Die betrokke families waarna verwys is het aanvanklik met die kerkvereniging saamgegaan maar dit tog as net voorlopig beskou. Toe dit blyk dat die kerkvereniging vir hulle groot teleurstellings meegebring het, soos onder andere dat die Ned Herv Kerk besig was om te verdwyn en die verenigde kerk wesenlik voortsetting van die NG Kerk sou wees, het hulle na die voorbeeld van hulle moedergemeente Zeerust, hulle aan die verenigde gemeente te Lichtenburg onttrek en weer by die Ned Herv Gemeente onder die Kommissie van Beheer gaan aansluit. Omdat hulle tevore reeds 'n selfstandige gemeente was, het hulle dadelik nadat hulle saam met die moedergemeente Zeerust weer binne die Ned Herv Kerkverband gekom het, hulle begin beywer om weer 'n afsonderlike gemeente te word. Dit het dan uiteindelik daarop uitgeloop dat in die tweede helfte van 1891 'n nuwe Ned Herv gemeente Lichtenburg afgestig is.

## DIE PREDIKANTE DE VRIES EN SMITS

Voordat nou met die geskiedenis vanaf 1891 voortgegaan word, is dit tog interessant om net kortliks aandag te gee aan die twee predikante wat voor 1891 by die gemeente betrokke was.

Ds JC de Vries (1841-1906) (Botha 1966:48-49) is te Worcester in die Kaapkolonie gebore. Hy was van plan om skrynwerker te word, maar is deur ds A Murray sr oorreed om hom vir predikant te gaan bekwaam. Nadat hy te Stellenbosch studeer het, is hy in 1869 gelegitimeer. 'n Ouer

broer van hom, ds BH de Vries, was ook predikant en wel te Riebeekwes. Ds JC de Vries het nie onmiddellik 'n beroep gekry nie en was toe vanaf 1870 tot 1873 hulpprediker te Sutherland in die Kaapkolonie. In 1873 is hy na die gemeente Du Toitspan, op die Kimberleyse diamantvelde beroep.

Hier het van die kerkraadslede van die Ned Herv Gemeente Zeerust



*Ds J C de Vries en gesin. Predikant van Zeerust met inbegrip van Lichtenburg tot 1884 (Foto: NHK Argief).*

(Marico) hom ontmoet. Blykbaar was hy, beide vanweë die feit dat hy daar te Du Toitspan nie gelukkig was nie asook vanweë die onstabiliteit van die gemeente wat so ontvolk geraak het dat die kerkraad besluit het dat hulle nie langer 'n predikant kon hou nie, begerig om Du Toitspan te verlaat. Toe hy dan nou 'n beroep na die Herv gemeente Zeerust ontvang, het hy dit ook aangeneem. Hy was die tweede predikant uit die Kaapse Nederduits Gereformeerde Kerk wat in die sewentigerjare van die vorige eeu 'n beroep na die Nederduitsch Hervormde Kerk in die ou Zuid-Afrikaansche Republiek aangeneem het. Die eerste een was ds DP Ackerman van Wakkerstroom en die derde een ds HS Bosman van Pretoria.

Ds N van Warmelo, wat toe skriba van die Algemene Kerkvergadering was, wou nie dadelik die beroep wat Zeerust op ds de Vries uitgebring het, goedkeur nie. Volgens hom kon dit alleen 'n wettige beroep wees as hy

> eerst zich bij de Hervormde Kerk aangesloten hebben door middel zijnen handteekening, waarbij hij erkent niet alleen dat hij instemme met die leer, die in de Hervormde Kerk beleden wordt, maar dat hij zich onderwerpt aan het oordeel der bevoegde kerkelijke besturen en belooft zich te zullen gedragen overeenkomstig de kerkelijke reglementen. De Kerkraad van Mariko heeft den Heer de Vries wel beroepen, maar laatsgenoemde moet van zijne zijde toonen, dat hij zich beroepbaar stelt, en dat doet hij door middel der legitimatie. Enige Kerkeraad kan beroepen, maar de beroepene moet een bewijs geven, dat het hem welgevallig is om tot de Kerk van een anderen staat te behoren, en dus te willen deelen in de regten en verpligtingen van die Kerk. Dientengevolge is mijne opinie, dat de Heer J de Vries eerst zal moeten komen naar Heidelberg om gelegitimeerd te worden van welke legitimatie behoorlijk kennis gegeven zal worden aan belangstellenden door middel der couranten, Eerst dan kan de Kerkelijke goedkeuring door den praeses en scriba namens de Commissie der Algemene Kerkvergadering worden verleend.

Op 10 Desember 1875 is ds De Vries toe te Heidelberg deur ds van Warmelo namens die Algemene Kommissie gelegitimeer en op Saterdag 15 Januarie 1876 is hy te Zeerust bevestig deur ds Dirk van der Hoff.

Net soos dit met ander predikante, wat uit die Kaapse Kerk beroepe na die Ned Herv Kerk in Transvaal aangeneem het, die geval was dat hulle lojaliteit nie by die Hervormde Kerk was nie, so was ook ds De Vries se hart nie by die Hervormde Kerk nie. Hy het hom baie sterk vir die kerkvereniging beywer soos reeds geblyk het uit sy voorstel op die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk in 1883 dat die werk van die verenigingskommissies met "acclamatie zonder discussie" aangeneem

moes word. Te Zeerust en ook te Lichtenburg het hy 'n baie belangrike bydrae gelewer dat baie Hervormde lidmate by die kerkvereniging betrokke geraak het terwyl hulle tog bedenkinge gehad het. In 1884 het hy egter weer na die NG Kerk teruggegaan toe hy 'n beroep na Laingsburg aangeneem het.

Ds Gerrit Willem Smits (1836-1894) (Botha 1966:42-44) is te Renkum, Nederland, op 19 Junie 1836 gebore, waar sy vader Johannes Arnoldus Smits (oorlede 1857) predikant van die Hervormde gemeente was. Gerrit wou self ook predikant word en begin met sy teologiese studies aan die Universiteit van Utrecht op 26 Julie 1854. Op 3 Augustus 1859 slaag hy die proponentseksamen en word hy deur die Provinsiale Kerkbestuur van Utrecht beroepbaar gestel. Deur middel van 'n kommissie in Amsterdam wat hom beywer het om die geestelike en sedelike belange van die Voortrekkers in Transvaal te bevorder, ontvang hy 'n beroep na die Ned Herv Kerk in die ZAR. Teen die einde van 1860 kom hy in Kaapstad aan waar hy op 13 November 1860 gelegitimeer is. Op 18 Desember 1860 is hy in Kaapstad getroud met Maria Magdalena de Vos en uit hierdie huwelik is vyf seuns en vier dogters gebore.

In Transvaal is Smits op 20 April 1861 deur ds Dirk van der Hoff as predikant van Rustenburg bevestig. 'n Tydgenoot van hom, ds SJ du Toit, het hom beskryf as die invloedrykste predikant in die Ned Herv Kerk, indien nie in die hele Transvaal nie en as 'n regsinnige predikant. In die Ned Herv Kerk het hy agting en vertroue geniet en was hy agt keer voorsitter van die Algemene Kerkvergadering.

Ds Smits het in sy hoedanigheid as voorsitter van die Kommissie van die



*Ds. G W Smits. Konsulent van Zeerust en Lichtenburg na die vertrek van ds De Vries (Foto: NHK Argief).*

Algemene Kerkvergadering tussen die jare 1881 en 1885 deelgeneem aan die onderhandelinge in verband met die vereniging tussen die Ned Herv Kerk en die Ned Geref Kerk. Hoewel hy aanvanklik met die vereniging ingestem het, het hy later, namate dit duideliker begin word het dat die vereniging heeltemal anders sou wees as wat hy gedink het, hom totaal aan die vereniging onttrek selfs nog voor die eerste Algemene Kerkvergadering van die verenigde kerk op 7 Desember 1885 vergader het. Swak gesondheid het hom egter gedwing om emeritaat aan te vra wat deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk aan hom toegestaan is en op Sondag 10 April 1886 het hy nie alleen afskeid van Rustenburg geneem nie, maar terselfdertyd ook sy vyf-en-twintigjarige ampsjubileem gevier. Soos reeds gesien het hy as konsulent van Witfontein, selfs lank na sy aftrede, weer 'n bydrae gemaak om die Ned Herv Kerk te laat voortbestaan.

Ds Smits se verbintenis met Lichtenburg het daarin bestaan dat hy, na ds De Vries se vertrek, konsulent geword het van Zeerust en ook van Lichtenburg. Dit het hy gebly totdat die saamgesmelte kerkraad, waarna reeds verwys is, op 10 Junie 1885 vergader het.

## DIE AFSTIGTING

Volgens TFJ Steyn het die afstigting plaasgevind "in die huis van die patriarg Markus Johannes Steinmann van die plaas Rietfontein sowat 15 kilometer suidwes van Lichtenburg". Hy haal dan die volgende brief aan wat ds PJJ Venter in 1972 aan hom geskryf het:

> Tant Grieta Steinmann (eggenote van Oom Markus Steinmann alombekend in die omgewing van Lichtenburg) het my vertel dat die gemeente in hulle huis op Rietfontein gestig is deur ds Jac van Belkum in 1891. Die afstigting het plaasgevind met 17 lidmate. Tant Grieta het my ook meegedeel dat met die stigting dadelik 'n boufonds vir kerkbou in die lewe geroep is en sy, tant Grieta, het haar enigste kalkoen vir verkoping op die lys gesit. Dit was 'n kalkoenwyfie wat oorgebly het nadat die jakkalse onder haar pluimvee huisgehou het.
>
> Ds Van Belkum het toe opgemerk: "Zie zo, nu hebben wij al een kalkoenwyfie om kerk mee te bouwen". Dit het onder gelag aansteeklik gewerk en weldra was die eerste boufondslys volteken.

Hierdie oorgelewerde vertelling is al wat oor die afstigtingsgeleentheid van die gemeente Lichtenburg opspoorbaar was. Hoewel slegs 17 lidmate by die afstigting betrokke was, was daar ongetywfeld meer lidmate binne die gemeentegrense. Teen ongeveer 1898 was daar reeds sowat 150 belydende lidmate binne die gemeente. In elk geval was dit maar 'n klein gemeentetjie en het hulle besef dat vir baie jare nie aan 'n eie predikant



*Hier het die huis van M J Steinmann, waar die gemeente Lichtenburg in 1891 gestig is, gestaan.*

gedink sou kon word nie. Hulle sou tevrede moes wees met die ongereelde bediening deur 'n konsulent, in hierdie geval ds Jac van Belkum. Daarom spreek dit van moed en geloof dat hierdie klein klompie mense eerste van alles besluit het om 'n kerkgebou op te rig selfs al moes die fondsinsameling begin word met die verkoop van 'n kalkoenwyfie.

Inderdaad het dit redelik voorspoedig gegaan met die insameling van kerkboufondse en kon reeds op 19 Mei 1894 hoeksteen gelê word. Die vermoede bestaan dat die boufonds aangevul is deur geld wat die gemeente gekry het uit die verkoop van 'n plaas wat in die gemeente se besit was. TFJ Steyn herinner hom die volgende:

> Onder dokumente wat ek jare gelede in die brandkluis gesien het, was daar een of twee transportaktes wat deur president Kruger self geteken is waarin sekere vaste eiendomme aan die Ned Hervormde Gemeente Lichtenburg toegeken is. Dit was

waarskynlik as vergoeding vir die verlies van eiendomme van die Hervormde Kerk ook hier in Lichtenburg tydens die kerkvereniging. Daardie kosbare dokument het ongelukkig verlore gegaan.

Hoewel dit nie meer vasstelbaar is of die afleiding dat die plaas as kompensasie deur die regering van die ZAR aan die gemeente geskenk is nie, is dit wel bekend dat president Kruger in sy pogings om vrede op kerklike werf te bewerk na die mislukte kerkvereniging van 1885 wel kompenserende eiendomme aan gemeentes geskenk het. Die afleiding is dus waarskynlik korrek. Dit is nogal interessant dat uit die resterende gelde waarvoor die plaas verkoop is en wat nie vir die boufonds benodig was nie, aan gemeentelede teen 'n baie lae rentekoers geleen is. Selfs ds Van Belkum het by geleentheid £50 (R100) geleen. Veral na die Tweede Vryheidsoorlog met sy gepaardgaande verwoesting, het baie van die leners dit baie moeilik en selfs onmoontlik gevind om hulle lenings terug te betaal. Soms het die kerkraad selfs met "aanskrywings" gedreig. Hoeveel van die geleende geld weer die gemeentekas bereik het, is onbekend.

In elk geval het die gemeente met die oprigting van die kerkgebou nou 'n eie funksionele kerkplek gehad wat tot 'n paar jaar na die Tweede Vryheidsoorlog aan die behoeftes van die gemeente sou voldoen. Die gebou en sy ligging word soos volg deur TFJ Steyn beskryf:

> Die kerkgebou van gekapte blouklip, waarmee heelwat van die geboue van destyds gemessel is, was in die vorm van 'n langwerpige saal. Hierdie gebou is in die suidooste hoek van die blok van vier erwe aan die westekant van Burgerstraat. Aan die noordekant het die vier erwe gegrens aan Burgersplein, genoem na president Burgers. Die erf regoor die terrein waarop die kerk opgerig is aan die oostekant van Burgerstraat het ook aan die kerk behoort en was bekend as die pastorie-erf.

Hieruit is wel duidelik dat die gemeente vroeg in sy bestaan reeds oor heelwat eiendomme in Lichtenburg beskik het. Dit ten spyte van die feit dat die gemeente aan die beginjare klein in lidmatetal was. Behalwe die 17 lidmate wat met die afstigting teenwoordig was, was daar volgens TFJ Steyn nog die volgende lidmate:

> ... nie ver daarvandaan (vanaf Rietfontein) nie na die suidweste was die woonplaas van die Swartse, nl Koppiesfontein, wat uit 'n groot familiekring en aanverwantes bestaan het. Op Lichtenburg het ook 'n aantal Hervormdes gewoon, so ook in Burgersdorp. Duikerfontein (of ook kortweg Duikfontein genoem) wat saam met 'n paar omliggende plase nog die wyk Duikfontein uitmaak was die erfplaas van die Snymans. Karel Snyman (WK Snyman) was nog lank na die Anglo-Boere-oorlog lid van die Kerkraad. Wonderfontein was een van die plase wat deur die Seymours



*Die kerkgebou van die gemeente vanaf 1894 tot 1947. Foto in ongeveer 1922 geneem.*



*Ds J van Belkum. Konsulent van Lichtenburg 1891-1903 (Foto: NHK Argief).*

(Seymores) bewoon is.... Verder was daar nog heelwat Hervormdes oor die distrik versprei tot aan die Wesgrens van die ZAR.

## DIE KONSULENTSKAP VAN DS J VAN BELKUM

Vanaf die afstigting van die gemeente in 1891 tot in 1903 was ds Van Belkum, met die uitsondering van enkele maande toe ds J Beyer predikant van Lichtenburg was, die konsulent van die gemeente. Vir die jong gemeente was dit tog van belang omdat ds Van Belkum 'n man was wat oor besondere talente en vermoëns beskik het.

In 1890 het die kerkrade van Rustenburg en Zeerust saam besluit om 'n blanko beroepsbrief na Holland te stuur om vandaar 'n predikant te probeer bekom. Toe was Rustenburg reeds vyf jaar vakant nadat ds Smits afgetree het. Hierdie beroepsbrief het deur middel van jonkheer dr Beelaerts van Blokland, gesant van die ZAR in Europa, op 2 November 1890 op sy verjaardag by ds J van Belkum aangekom. Sy eerste reaksie was om dit te bedank. Hy was op daardie stadium as predikant van die gemeente Zieriksee ook 'n gesiene kerkman in die Nederlandse Hervormde Kerk. Later sou selfs aan hom gedink word vir 'n professoraat te Utrecht. Nietemin het die beroep uit Transvaal tog vir ds en mev Van Belkum aangegryp en teen alle verwagtinge in het hy die beroep na die kombinasie Rustenburg-Zeerust (Marico) aanvaar en in die Ned Herv Kerk het hy vanaf 1891 tot by sy emeritaat in 1927 kosbare bouwerk kom verrig. So was die oprigting van ***Die Hervormer*** en die ***Almanak*** aan hom te danke.

Benewens die kombinasie Rustenburg-Zeerust met sy sieletal van meer as drieduisend, moes ds Van Belkum ook nog die hele Westelike Transvaal bearbei waaronder ook Lichtenburg. Aan die begin was dit immers slegs hy en ds Goddefroy wat as predikante van die Ned Herv Kerk die hele Transvaal moes behartig. Sy besondere organisasievermoë het die Ned Herv Kerk in geheel maar veral ook in die Westelike Transvaal na die disorganisasie deur die mislukte kerkvereniging, ten goede gekom. Daarby het die gemeente Lichtenburg ook gebaat in die eerste jare van sy bestaan. Tot in 1903, toe ds Van Belkum 'n beroep na Heidelberg aanvaar het, het die gemeente Lichtenburg 'n baie gelukkige verbintenis met hom as konsulent gehad.

## DS J BEYER 1898-99

Nadat die kombinasie tussen die gemeentes Rustenburg en Zeerust (Marico) in 1898 beëindig is, is tussen Zeerust en Lichtenburg 'n kombinasie aangegaan en 'n blanko beroepsbrief na Nederland gestuur. Ds J Beyer van Emnis-Binnen was bereid om die beroep te aanvaar en op 22 Oktober 1898 is hy te Zeerust deur ds Van Belkum bevestig. Hoewel



*Ds. J. Beyer. Predikant van Lichtenburg in kombinasie met Zeerust 1898 (Foto: NHK Argief)*

nog nie inwonend nie, het Lichtenburg vir die eerste keer 'n eie predikant in kombinasie met die ou modergemeente Zeerust gehad. Die indruk bestaan dat ds Beyer een keer per maand in Lichtenburg besoek afgelê het vir eredienste en ander kerkwerk.

Die gesin Beyer was egter nie baie gelukkig te Zeerust nie, veral vanweë die swak gesondheid van mev Beyer en die geweldige hitte. Na slegs enkele maande het ds Beyer 'n beroep na Standerton aanvaar en kort na die uitbreek van die Tweede Vryheidsoorlog het die Beyergesin in 1900 na Nederland terug verhuis.

## DIE OORLOG 1899 - 1902

Die Oorlog van 1899 - 1902 het kerk en volk swaar getref. Ook die Ned Herv Gemeente Lichtenburg het hieraan nie ontsnap nie. Dit was immers Lichtenburgers wat in die nag van 11 en 12 Oktober 1899 onder leiding van generaal Koos de la Rey die eerste skote in die oorlog geskiet het toe hulle te Kraaipan 'n Britse ammunisietrein ontspoor het. Voor sonop het die Engelse daar die witvlag opgesteek. Ook die laaste groot slag van die

oorlog is in die distrik gevoer toe lord Methuen, die groot Britse veldheer te Tweebosch deur generaal De La Rey verslaan, gewond en gevang is (De Beer 1971:Inleiding).

Hoewel blykbaar nie een van die kerkraadslede in die oorlog gesneuwel het nie, is dit onbekend of enige gemeentelede moontlik gesterf het. Wat wel gebeur het, is dat byna al die lidmate grootliks deur die gebeure verarm is, met die gevolg dat die jare van heropbou na die oorlog nie maklik was nie. Die gemeentelike aktiwiteite was vir feitlik die volle drie jaar totaal ontwrig. Nie 'n enkele kerkraadsvergadering is gehou nie en blykbaar het hulle ook nooit 'n besoek van hulle konsulent ds Van Belkum, ontvang nie omdat hy self in die Merebank-konsentrasiekamp in Natal aangehou is.

Ook die kerkgebou het nie heeltemal onbeskadig uit die oorlog gekom nie. Die kerk was 'n stewige gebou en terselfdertyd strategies geleë aan die westegrens van die dorp langs die pad na die plaas Elandsfontein van generaal De La Rey. Die Engelse offisiere wat die plaas as tuiste gehad het, het daarom die kerkgebou as vesting vir hulle troepe en as stal vir hulle perde gebruik. Op die wyse is alles binne die kerkgebou natuurlik totaal verwoes. Met die geveg op 3 Maart 1901 om die herinbesitname van die dorp het die Boeremagte uit piëteit nie kanonvuur op die kerkgebou gerig nie, maar was hulle tog genoodsaak om met kleingewere op die gebou te skiet. TFJ Steyn sê hieroor: "Die koeëlmerke in die plafonplanke wat later weer gebruik is, was nog altyd sigbaar tot selfs in die veertigerjare toe die kerk verander is in 'n woonhuis".

'n Baie pynlike saak wat ook deur die oorlog vir die gemeente meegebring is, was die kwessie van verraad. So sterk het dit op die gemoedere van die dienende kerkraadslede gedruk dat dit tweede op die sakelys van die eerste kerkraadsvergadering na die oorlog, net na die nominasie van kerkraadslede, in behandeling geneem is. In die notule is die volgende opgeteken:

> Aan de orde komt nu de vraag hoe te handelen met die leden der gemeente dié in den Oorlog tegen ons zijn geweest. Het volgende besluit wordt genomen:
> Alle persone die direct of indirect in den oorlog tegen ons volk geweest zijn, kunnen alleen op verzoek by den Kerkeraad en na schuldbekentenis tot de bediening der Sacramenten toegelaten worden.

Die kerkraad was daaroor eenparig dat volksverraad sonde was wat gesensureer moes word. Aan die ander kant sou 'n skuldbelydenis versoening kon meebring. Op die wyse het die kerkraad hierdie saak wat die gemoedere gaande gemaak het tog so hanteer dat hierdie lidmate wat gelukkig net enkeles was, vir die gemeente behou is.



*So is ook kerkgeboue in die Oorlog van 1899-1902 verwoes. Bo: Die kerkgebou van Dullstroom (Foto: NHK Argief).*

*Onder: Die historiese kerkgebou van Trichardtsfontein (Foto: NHK Argief).*



HEROPBOU NA DIE OORLOG

Die eerste kerkraadsvergadering na die oorlog het op 28 November 1902, dit wil sê ses maande na die Vrede van Vereeniging, onder voorsitterskap van die konsulent ds J van Belkum plaasgevind. Teenwoordig was ouderlinge MP Basson, HA Booysen, A van Aarde en PC Steinmann asook diakens JG Benade, CD Steinmann en AJ Esterhuizen. Aangesien kerkraadslede gereeld herkies moes word en gedurende die oorlogsjare nooit enige vergaderings gehou is nie, was die eerste saak waaraan die kerkraadsvergadering aandag gegee het, die nominasie van tweetalle, soos deur die Kerkwet bepaal, vir voorlegging aan die gemeentevergadering. Die tweetalle wat genomineer is, was:

as ouderlinge:

MP Basson en J Swart
HA Booysen en EH van der Merwe
A van Aarde en CJ Bodenstein
PC Steinmann en CJ Bodenstein

as diakens

JG Benade en Jan H de La Rey
CD Steinmann en P du Plessis
AJ Esterhuizen en H van den Berg
Floris Visser en Adriaan Swart

Hoewel al die eerste genomineerdes deur die gemeentevergadering gekies is, het al die tweede kandidate nie lank daarna nie ook hulle plekke as ampsdraers van die gemeente ingeneem.

Die derde saak waaraan die kerkraad op hierdie vergadering aandag gegee het was 'n versoek van die Inspekteur van Onderwys om die kerkgebou as 'n skoollokaal beskikbaar te stel. Die kerkraad was gewillig en wou £5 (R10) per maand huur hê. Uiteindelik het die kerkraad tog ingewillig om die kerkgebou teen £3 (R6) per maand beskikbaar te stel. Dit het die kerkraad egter tot drastiese herstelwerk aan die gebou gedwing. Soos reeds gemeld is die kerkgebou gedurende die oorlogsjare binne totaal verwoes en sonder herstelwerk sou dit nie as skoollokaal benut kon word nie. Gevolglik moes die kerkraad dadelik hieraan aandag gee. Op 'n gemeentevergadering van Saterdag 25 April 1903 het die kerkraad magtiging gevra om die herstelwerk te doen. Die besluit van die gemeente was om die kerk binne en buite te herstel en dat die werk gedoen sou word sodra die skadevergoeding wat van die regering geëis is, uitbetaal sou word. As kommissie om die werk te doen is broeders Jan de la Rey, CD Steinmann en PC Steinmann benoem. Die werk het so flink gevorder dat op 'n gemeentevergadering van 30 Julie 1903 hulle vir die afhandeling van die werk bedank kon word. Daar was egter nog nie weer 'n preekstoel nie en hulle is nou verder opdrag gegee om ook daarvoor te sorg.

Met die vertrek van ds Van Belkum na Heidelberg het daar veertien maande verloop voordat die kerkraad weer vergader het onder die voorsitterskap van die konsulent ds A Murray van Ventersdorp. Intussen is die preekstoel voltooi en kon gerapporteer word dat 'n bedrag van £20-18-6 (R41,85) vir die doel in die gemeente ingesamel is. Blykbaar was dit genoeg vir die maak van die preekstoel. By dieselfde geleentheid is ook verslag gedoen dat 'n saldo van £2-0-3 (R4,03) oorgebly het nadat lampe vir die kerkgebou aangekoop is. Die aankoop van die lampe kan ook na die gemeentevergadering van 30 Julie 1903 teruggevoer word toe besluit is: "De jonge dochteren zullen gaan collecteren voor lampen in de kerk". TFJ Steyn onthou hierdie lampe soos volg:

> Hoe goed onthou ek nog die oliehanglampe wat met die geringste windvlagie by die oop deure in met groot vlamme kon brand om 'n dik swart rookwolk af te gee. Daar was 7 van hulle, ses koperkleurig en een van blink metaal voor die preekstoel.



*Ds A Murray van Ventersdorp, Konsulent van Lichtenbrug 1903 — 1905. (Foto: NHK Argief).*

## DS A MURRAY KONSULENT

Waar die Ned Herv Kerk voor die kerkvereniging van 1885 nog bereid was om proponente uit die NG Kerk se opleiding te Stellenbosch te beroep, het die ervaring met hulle rondom die kerkvereniging die Ned Herv Kerk baie versigtig gemaak om weer 'n predikant uit die NG Kerk te beroep. Dit was daarom nie sonder teenstand dat die Ned Herv Gemeente Ventersdorp in 1899 ds A Murray jr van die NG Gemeente Jacobsdal in die Vrystaat beroep het nie. Ds Murray was 'n seun van die Stellenbosse professor John Murray. Hy het in 1877 predikant van die NG Gemeente Standerton, Amersfoort en Ermelo geword en vanaf 1881 was hy te Jacobsdal. In April 1904 het hy predikant van die Ned Herv Gemeente Rustenburg geword waar hy tot met sy emeritaat in 1921 gebly het. Op 10 Mei 1930 is hy te Pretoria oorlede. Hoewel ds Murray 'n innemende geaardheid en waardige houding gehad het en ernstig in sy prediking was, het hy hom tog nooit heeltemal met die Ned Herv Kerk vereenselwig nie. Ds Murray was vir net 'n jaar lank konsulent van Lichtenburg.

## BEKENDE FAMILIES

Hoewel van georganiseerde kerkwerk tussen 1899 en 1902 geen sprake was nie, was daar tog groei in die gemeente en het lidmate nie verwilder geraak nie. So het die lidmatetal wat in 1898 ongeveer 150 getel het, gegroei tot 202 teen die einde van 1902. Gedurende 1902 is nog 25 kinders in die gemeente gedoop en 15 “aangeneem”. Vanweë die verarmde toestand van baie gemeentelede direk na die oorlog het baie van hulle geen vervoer gehad om selfs by die enkele kerkgeleenthede, wat gewoonlik uit 'n “Nagmaalsnaweek” bestaan het, te kon kom nie. Hulle kinders is dan baie dikwels sommer by enige geleentheid deur 'n besoekende predikant, ook van die sogenaamde susterkerke, gedoop. So het dit meermale gebeur dat in die tyd kinders van Hervormde ouers dooplidmate van een van die ander twee kerke was omdat hulle name ook in die kerk se doopregisters opgeneem is. Die meeste het egter tog mettertyd belydende lidmate van die Ned Herv Kerk geword.

Getroue en diensvaardige kerkraadslede en hegte familiebande het in die jare van feitlike herderloosheid, tog verseker dat die band met die Ned Herv Kerk stewig gebly het en die kerkwerk voortgesit is. Ouderlinge en familiehoofde het gesorg dat Sondae byeengekom is om “kerk te hou” en in die week is daagliks “Boeke gevat” by die huisaltaar. Soos in die meeste ander gemeentes van die Ned Herv Kerk was daar ook te Lichtenburg 'n aantal families wat 'n belangrike bydrae in die wordingsjare van die gemeente gespeel het. Omdat TFJ Steyn hierdie families self goed geken het, word sy beskrywing van hulle rol en plek in die Ned Herv Gemeente Lichtenburg weergegee:



*T F J Steyn II — Ouderling van die wyk Losberg in die gemeente Potchefstroom. Lid van die Prokurasie Kommissie.*



*T F J Steyn. In 1905 as diaken van Lichtenburg gekies en later as ouderling. Dien met kort onderbrekings tot 1931.*

Van die bekendste vanne aan die begin van die dekade in hierdie gemeente was die Swartse, Fouries, Steinmanns, Jouberts, Bassons, Booysen, Viljoen en ook 'n paar minder talryk nl Bodensteins, De la Rey, Greeff, Bossert, Benade, Van der Merwes, Seymores en andere. Volgens 'n opname gemaak van gedooptes gedurende die eerste dekade van hierdie eeu kom die meeste dopelinge uit die volgende families: Swartse en verwantes 35, Steinmann en verwantes 18, Van der Merwes 14, Bassons 11, Seymore of Seymour 9, Viljoens 9, Swanepoel 8 en Bodenstein 8.
Waar die familie Steinmann gekonsentreer was op die plaas Rietfontein, was Koppiesfontein die woonplek van die Swartse wat ook troue kerkmense was. Van hulle was Pieter Barend Swart (1836 tot 1915) die eerste om op die kerkraad te dien.
Die getalle soos met die sensus (1902) opgeneem is, word egter in 1904 baie versterk deur die koms van die twee broers Theunis Frederik Jacobus Steyn en sy broer Johannes Gerhardus wat hulle met hulle talryke groot gesinne gevestig het op onderskeidelik die plase Platvlei en Doornlaagte, wat vandag nog (1985 SJB) wyke is in die twee dogtergemeentes Lichtenburg-Oos en Gerdau, waar van hulle nakomelinge nog woon en sommiges nog op die onderskeie kerkrade dien. Deur hulle koms is die gemeente meteens versterk met 30 siele (15 of 16 lidmate en die res kinders in hulle tienderjare). Hierdie familie was 'n groot aanwins vir die gemeente want hoewel hulle nou nie juis ryk was nie, was hulle tog grondeienaars en baie kerkvas.
Die eerste een uit hierdie families om op die kerkraad te dien was TFJ Steyn, seun van die eienaar van Platvlei wat in Augustus 1905 gekies is as diaken en daarvandaan met 'n paar kort onderbrekings op die kerkraad gedien het tot hy in 1931 na die Krugersdorpse wêreld verhuis het. Toe hy na 'n paar jaar terugkom was sy seun TFJ (skrywer van hierdie herinneringe SJB) reeds ouderling en kassier van hierdie gemeente. Volgens die kerkwet van daardie tyd kon vader en seun nie op dieselfde kerkraad dien nie en so het hy nie weer op die kerkraad gekom nie hoewel hy by verskillende geleenthede in raadgewende hoedanigheid weer kerkraadsvergaderings bygewoon het.
Behalwe die eie familie het ook ander families ... wat op een of ander wyse aan die Steyns verwant was, hulle ook hier kom vestig. So was die Van den Bergs verwant aan die stamvader van Doornlaagte se Steyns. Sy vrou was 'n nooi Van den Berg. ...So was die vader van ds Mossie van den Berg een van die Van den Bergs wat hulle op Kinkelspruit kom vestig het. Na sy oorlye is sy

weduwee getroud met Danie van Wyk van Losberg se gemeente. Hy is die vader van dr DJC van Wyk van ***Die Hervormer***.

DRIE BEROEPE SLAAG NIE

Hoewel reeds by die afstigting van Lichtenburg besef is dat die gemeente nie gou selfstandig sou kon beroep nie, was dit steeds die wens van die gemeente om uiteindelik 'n eie predikant te kon hê. Met uitsondering van die paar maande dat Lichtenburg in kombinasie met Zeerust (Marico) oor die dienste van ds J Beyer beskik het, het die gemeente sedert afstigting tot 1905 slegs die bediening deur 'n konsulent gehad wat hoogstens vier keer per jaar met Nagmaalgeleenthede besoek kom aflê het. Hoewel die lidmate steeds kerkvas gebly het en ouderlinge en diakens trou hulle ampswerk verrig en die gemeente bymekaar gehou het, het die kerkraad besef dat 'n eie predikant tog noodsaaklik was. Daarom is kort na die oorlog op 25 April 1903 besluit "dat de kerkeraad met de kerkeraad van Zeerust zal onderhandelen over de beroeping van een leeraar voor een tyd van vier jaar". Die onderhandelinge het geslaag en die kerkrade van die twee gemeentes het drie keer in die skoolgebou op Wonderfontein, halfpad tussen Zeerust en Lichtenburg, byeen gekom om gesamentlik 'n predikant te beroep. Interessant is al drie beroepe uitgebring op predikante uit die NG Kerk. Die rede was dat die Ned Herv Kerk 'n geweldige tekort aan predikante gehad het en bowendien ook nog nie oor 'n eie teologiese opleiding beskik het nie. Beroepe is agtereenvolgens uitgebring op di JH Enslin van Vrede, Fergusson en Herman van Broekhuizen van Kuilsrivier. Ds Van Broekhuizen wou graag die beroep aanvaar maar vanweë sy pro-Boerse gesindheid gedurende die Tweede Vryheidsoorlog het die Transvaalse Kroonkolonieregering hom belet om na Transvaal terug te kom.

'n Ander opsie het vir die kerkraad oopgegaan om 'n predikant te bekom indien hulle met die gemeente Ventersdorp, wat 'n jaar jonger as Lichtenburg was, 'n kombinasie sou kon sluit. Daarom het die kerkraad op sy vergadering van 20 Mei 1905 besluit om nie voort te gaan met die kombinasie met Zeerust nie. Terselfdertyd is ouderling Bodenstein en diaken Esterhuizen gestuur om met die kerkraad van Ventersdorp te gaan onderhandel oor 'n kombinasie. Ventersdorp het op daardie stadium reeds oor die dienste van ds FS du Toit beskik. Hierdie punt kan as die skeiding tussen die eerste en tweede fase van die gemeente se geskiedenis beskou word.

# HOOFSTUK 4

## VANAF DIE DIENSTYD VAN DS FS DU TOIT TOT DIE EINDE VAN DIE DIENSTYD VAN DS PJ EBERSOHN (1905 - 1920)

Die tweede fase van die gemeente se geskiedenis begin dus met die vooruitsig om 'n meer gereelde bediening deur 'n predikant te bekom in kombinasie met die gemeente Ventersdorp. Met vreugde kon die kerkraad op sy vergadering van 19 Augustus 1905 verneem dat die onderhandelinge met Ventersdorp geslaagd was. Op die betrokke kerkraadsvergadering was twee ouderlinge van Ventersdorp naamlik HC en HJ Visser ook teenwoordig om die kombinasie-ooreenkoms te kom bevestig. Aan die woord om verslag te doen is broeder Esterhuizen wat intussen as ouderling bevestig is:

> Br Esterhuizen geeft verslag van de onderhandelingen te Ventersdorp - De combinatie is aangegaan met Ventersdorp voor vijf jaren. Lichtenburg onderneemt om een derde van het salaris £133 (R266) per jaar op te brengen en krijgt daarvoor elke maand een Zondag alsook huisbezoek in de gemeente van den leraar.
> Op voorstel van ouderling de la Rey ondersteund door ouderling Steinmann wordt eenparig de overeenkomst met Ventersdorp goedgekeurd - terwyl Beroepsbrief en Waarborglijst geteekend worden door de leden des Kerkeraads - waarbij ds Francois du Toit werd beroepen op een salaris van £400 p.a.

Ds Du Toit het die beroep aanvaar en op Saterdag 11 November is hy te Lichtenburg bevestig. Op Sondag 12 November het hy sy intreepreek gelewer en op Maandag 13 November het hy die eerste keer die kerkraadsvergadering gelei. Al was hy nou nog nie 'n inwonende predikant te Lichtenburg nie, was sy verbintenis met die gemeente wat tot 1913 sou duur 'n besonder gelukkige een.

### DS FRANCOIS S DU TOIT

Ds Du Toit wat in 1859 gebore is het in 1886 predikant van die NG Gemeente Nu-Bethesda geword. Dertien jaar later in 1899 het hy superintendent van die Hugenote-Gedenkskool op Daljosafat (Paarl) geword. Hier was die later so bekende Totius (dr JD du Toit) een van sy leerlinge en hy, Totius, het terugskouend by geleentheid van ds Du Toit gesê:

> Met onuitspreeklike gevoel van piëteit en waardering dink ek aan die onderwyser van my jeug - die man aan wie ek my grondvorming te danke het - 'n man van goeie geleerdheid,



*Ds F S du Toit. Predikant van Lichtenburg in kombinasie met Ventersdorp 1905 tot 1913. (Foto: NHK Argief).*

> beslistheid en vaste beginsels, en tog immer innemend van aard, vriendelik en hartelik, die voorkomenheid en beleefdheid in persoon.
>
> Ek dink aan die dae toe ds FS Du Toit vir my die modelmens was - waarom kan alle Afrikaners tog nie sulke onderwysers hê nie?

In 1905 het ds Du Toit eers die predikant van die Ned Herv Gemeente Ventersdorp geword en daarna van Ventersdorp-in-kombinasie-met-Lichtenburg (De Beer 1973:150). Hy is op 25 Junie 1914 te Ventersdorp oorlede. Die waardering wat binne die Ned Herv Kerk vir hom bestaan het is in die ***Almanak voor de Ned Herv Kerk*** van 1915 soos volg deur ds Van Belkum verwoord:

> Ds Du Toit was een harde werker, een trouwe pastor, een beproefd vriend, een vrome vader, een oprecht Christen, daarbij in zijn gesonde dagen opgeruimd en aangenaam in den omgang.

Vir sy maandelikse besoeke moes ds Du Toit vir die eerste jare om die beurt deur ouderlinge gehaal en terugbesorg word. Vanaf 1911, toe die spoorlyn tot op Lichtenburg verleng is, kon hy geriefliker per trein reis op koste van die kerkraad. Aanvanklik het die ouderlinge ook om die beurt

gesorg vir die huisvesting van ds Du Toit. Op die kerkraadsvergadering van 22 Julie 1907 word die gedagte geopper om 'n vaste losiesplek vir ds Du Toit te bekom. Op 21 Oktober word die saak verder gevoer as besluit word om 'n broeder Jacobson £8-10s-pond (R17) per jaar aan te bied om die predikant maandeliks te huisves.

Baie interessant in verband met die broeder Jacobson was dat by sy naam onder 17 Junie 1906 in die doopregister aangeteken staan: "Israeliet, uit het Jodendom overgekomen tot het Christendom, gedoopt na afgelegde belijdenis en daarop voorgesteld as lidmaat". Jacobson wat met 'n Afrikanermeisie getroud was was 'n ontwikkelde persoon en hy en sy eggenote het ingewillig om ds Du Toit te huisves. Hy het selfs 'n spesiale kamer vir die predikant laat aanbou. Tydens sy hele bedieningstydperk het ds Du Toit maandeliks hier tuisgegaan. Die losiesgeld het mettertyd gestyg tot £18 (R36) per jaar.

Die bevestiging van ds Du Toit het nou beteken dat die gemeente minstens twaalf keer in plaas van vier keer per jaar deur 'n predikant besoek is en terselfdertyd het die lidmate nou ook gereelder huisbesoek deur die predikant ontvang. In hierdie werk was ds Du Toit getrou en spoedig het hy die agting en liefde van die kerkraad en lidmate geniet.

## VERGROTING VAN DIE KERKGEBOU

Die groei in lidmatetal het 'n nuwe probleem laat ontstaan naamlik dat die kerkgebou nie meer genoeg ruimte tydens die godsdiensoefeninge gehad het nie. Daarom was die kerkraad verplig om op die vergadering van 17 Februarie 1906 soos volg te handel:

> Nu komt aan de orde de kwestie van de vergrooting van het kerkgebouw. De Kerkeraad moet besluiten welk voorstel zij voor de gemeentevergadering zal leggen.
>
> Br oudl Basson stelt voor dat de gemeente zelf het werk zal doen.
>
> Br Benade en meer andere Brs sien daar bezwaar in en hy stelt voor: dat by de gemeentevergadering kollektelijsten zullen voorgelegd worden om gelden voor het werk te verzamelen.
>
> Dit laatste voorstel wordt aangenomen.

Dieselfde aand was dit gemeentevergadering en daar is die saak ook breedvoerig bespreek. In die bespreking het sommige lidmate daarop gewys dat bespaar sou kon word as lidmate wat gewillig was, hulle dienste gratis sou aanbied. Uiteindelik is besluit: "Dat er lijsten zullen rondgaan in gemeente om de noodige fondsen te kollekteeren, en dat bij volgende Nachtmaal verder zal besloten worden hoe met het werk voort te gaan".

Op die gemeentevergadering van Saterdagaand 27 April 1906 is daar gerapporteer dat reeds £262-3s (R524,30) asook 60 vragte bouklippe en

12 vragte bousand, 'n groot voorraad lewende hawe en graan gekollekteer is. Party lidmate het hulle arbeid gratis aangebied. Dit het ouderling Basson genoop om voor te stel dat op 1 Julie met die werk begin moes word. Terselfdertyd is ook besluit om 'n kommissie bestaande uit ouderlinge Bodenstein en Esterhuizen en broeder F Cornelissen te benoem om tenders te vra vir 1. die vergroting alleen en 2. die vergroting met die verhoging van die bestaande mure. Uiteindelik is drie tenders ontvang, naamlik:

1. A Swanepoel: net vergroting £200 (R400) plus verhoging £240 (R480).
2. TA Scribante: net vergroting £220 (R440) plus verhoging £310 (R620).
3. J du Plessis: net vergroting £185 (R370) plus verhoging £210 (R420).

Die kerkraad se besluit was om die tender van A Swanepoel te aanvaar. Op hierdie stadium is 'n boukommissie aangewys om die werk verder te voer. Die lede van die kommissie was D Seymore, CL Dreyer en SH Visser. 'n Verdere kommissie bestaande uit PH Jacobson, G Pretorius en W Otto is aangewys om te sorg dat die boumateriaal betyds gelewer sou word. Teen 20 Julie 1907 is gerapporteer dat £377 agtien sjielings (R755,80) vir kerkbou ingesamel is, terwyl die uitgawe £367 ses en agt (R734,68) beloop het wat 'n voordelige balans van £10-11-4 (R21,15) gelaat het.

Tog was die werk nie heeltemal afgehandel nie, aangesien daar nie geld was om banke in die aangeboude vleuel in te sit nie. Vir twee jaar sou dit so bly. Eers op 31 Julie 1909 is gerapporteer dat nuwe banke plus agt stoele gemaak is teen 'n bedrag van £61-14-6 (R123,45). Die geld is by Rotschild en Kie geleen. Die kerkgebou is ook nou omhein en 'n sipreslaning "80 tree in die vierkant" is daaromheen aangeplant.

Hoewel die vergroting van die kerkgebou vir 'n paar jaar verligting van die ruimteprobleem gebring het, het ouderling Klazinga op 10 Januarie 1913 die verdere vergroting van die kerkgebou ter sprake gebring.

> Hij vroeg of het niet wenslik was om tans, nu we met de pastorie ongeveer klaar zijn, te proberen of het niet mogelijk (zijn) om meer ruimte te verschaffen in ons Kerkgebouw. Bij verschillende gelegenheden is het al reeds gebleken dat het gebouw te klein is reeds by een zeer matige opkomst van de gemeente. Hy meent verder dat het wenselik sou zijn om alvorens een predikant te beroepen te zorgen dat er meer ruimte in de kerk komt. Als we dit niet doen zullen te veel moeilikheden gelijk komen. De gemeente zal dan bij het volle Predikant salaris ook nog de onkosten van kerkverbouwing moeten opbrengen.
> Br Klazinga meent dat er plan kan gemaakt worden om de tegenwoordige vleugel in te bouwen in het schip van de Kerk

waardoor ongeveer 150 zitplaatsen zullen gewonnen werden terwijl de onkosten begroot worden op van £300 (R600) tot £400 (R800).

Hoewel hierdie voorstel van ouderling Klazinga nie onsimpatiek ontvang is nie en selfs 'n kommissie aangewys is om deskundige advies in te win, het dit om verskillende redes egter nooit werklikheid geword nie. Baie jare later, in die veertigerjare, is die saak wel ondersoek en bevind dat dit onuitvoerbaar was en dat eerder 'n nuwe kerk gebou moes word.

## 'n EIE PASTORIE

Reeds met die afstigting van die gemeente was die oë daarop gerig om 'n eie inwonende predikant te kan hê. Aanvanklik en vir baie jare kon dit eenvoudig nie. Daarvoor is die oë ook nie gesluit nie. Tog was die behoefte aan 'n eie predikant daar en mettertyd het dit al sterker gegroei. Dit was daarom vanselfsprekend dat by die eerste moontlike geleentheid die kerkraad sou poog om 'n eie predikant te beroep. Hoewel daar 'n besonder hegte band met ds FS du Toit bestaan het was hy tog nog nie 'n inwonende predikant van Lichtenburg nie en bowendien het sy gesondheid gaandeweg so versleg dat dit duidelik begin word het dat hy nie langer Lichtenburg ook nog sou kon bedien nie. Die tyd het daarmee vir Lichtenburg nader gekom om selfstandig sy eie predikant te beroep.

Hierdie moontlikheid van 'n eie inwonende predikant het natuurlik die behoefte aan 'n eie pastorie ook na vore laat kom. Die saak is reeds vir die eerste keer op 'n gemeentevergadering van 9 April 1910 bespreek. 'n Verdere twee jaar sou verloop voordat wel 'n pastorie bekom sou word. Hoewel die gemeente 'n pastorie-erf aan die oorkant van die straat teenoor die kerk besit het, was die kerkraad van oordeel dat die erf nie geskik was vir 'n pastorie nie en daarom is besluit om die erf in 22 standplase op te sny en dit dan te verkoop. Hierdie pastorie-erf was dus baie groot en volgens TFJ Steyn was dit in 1895 'n geskenk van president Kruger aan die gemeente. Met die opbrengs sou dan afbetaal word op die lening wat aangegaan moes word om die huis van 'n sekere Krige vir 'n £1000 (R2000) aan te koop.

Op die kerkraadsvergadering van 19 Oktober 1912 is gerapporteer dat die betrokke huis aangekoop is en dat 'n bedrag van £350, wat vir die doel gekollekteer is, afbetaal is. Die res is by die Nationale Bank geleen waarvoor 'n aantal lede van die kerkraad moes borg staan. Hoewel die 22 standplase van die ou pastorie-erf baie vinnig verkoop is, het die kopers op "uitstel" gekoop teen 6% rente. Dit was steeds moeilike jare en heelwat kopers kon nie die koopsom bybring nie, terwyl ander totaal bankrot geraak het en die kerkraad verplig was om die standplase terug te neem. Teen 31 Maart 1919 was nog 'n bedrag van £232-18-10 (R465,90) aan die bank verskuldig. Op daardie stadium was daar nog 'n bedrag van £429-12-8

(R859,20) uitstaande op die verkoopte standplase, terwyl die gemeente nog oor 6 onverkoopte standplase beskik het. Dit het egter nog 'n paar jaar geduur voordat die pastorie klaar betaal was.

Intussen het nog 'n paar lidmate en families wat later 'n belangrike rol sou speel, binne die gemeentegrense kom woon. Reeds in 1908 het AH Klazinga sy intrek in die gemeente geneem. Van hom skryf TFJ Steyn:

> ...'n ontwikkelde man met besondere bekwaamheid wat algou as scriba-kassier en ouderling gekies is. In tye van herderloosheid het hy as vice voorsitter menige kerkraadsvergaderings gelei, die finansies op bekwame wyse behartig, eredienste gelei en baie gedoen om die gemeente van verbrokkeling te red.

Uit Losberg se wêreld het die broers Andries en Willem Wouter Oosthuizen ingetrek, terwyl uit Oos-Transvaal en meer bepaald uit die gemeente Trichardtsfontein, D van Schalkwyk en sy gesin, in die gemeente ingetrek het. Laasgenoemde was 'n seun van die bekende Trichardtsfonteinse ouderling Dirkie van Schalkwyk. Dirk jr het na Lichtenburg gekom om daar 'n onderwyspos te aanvaar. Spoedig was hy skriba en tot sy dood ouderling. Vir baie jare was hy ook as ouderling 'n lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering.

Om 'n eie predikant te kon beroep moes die kombinasie met Ventersdorp beëindig word. Vroeg in 1913 het die kerkraad van Lichtenburg die nodige stappe begin neem. Dit was toe reeds duidelik dat ds Du Toit vanweë sy siekte nie meer die twee gemeentes sou kon behartig nie. Lichtenburg het egter baie hoë agting en 'n besondere toegeneentheid teenoor ds Du Toit gehad en wou daarom nog ds Du Toit nog die gemeente Ventersdorp in die verleentheid plaas. Daarom het die kerkraad van Lichtenburg besluit dat die kombinasie vir nog 'n jaar tot op 1 April 1914 sou voortgaan en dat hulle nog hulle finansiële verpligtinge sou nakom. Hulle het selfs besluit om £50 (R100) as 'n verdere siektetoelae aan ds Du Toit te betaal. Tot hierdie optrede het die kerkraad besluit ten spyte van die wete dat ds Du Toit nie meer sy verpligtinge teenoor Lichtenburg sou kon nakom nie. Die kerkraad het egter besef dat die gemeente verwaarloos kan raak en daarom is die beroep van 'n inwonende predikant nou oorweeg. Ouderling Esterhuizen wat die voorstel ingedien het dat by die gemeente toestemming gevra word om te beroep, het sy voorstel soos volg gemotiveer:

> De gemeente verwaarloost. De predikant is ziek en het is twijfelachtig of wij voor 1 April 1914 enig werk van hom kunnen verwachten. In verschillende wijke is in jaren geen huisbezoek gedaan, in de zijne b.v. gedurende 2 jaren niet. Wijk Zoutpan dreigt geheel voor onze Kerk verlore te gaan als er niet spoedig in gewerkt wordt. Het enige bezwaar is het extra salaris, doch hij

meent dat hierin door de Gemeente voldoende voorziening kan en zal gemaakt worden.

Ouderling Basson het hierteen beswaar gehad omdat "hij wil n.l. de tegenwoordige Leraar niet kwetzen". Uiteindelik is die voorstel van ouderling Esterhuizen aanvaar met 'n amendement dat wel dadelik beroep moes word maar dan "met toestemming van de tegenwoordige Leraar en dat een deputatie van de Kerkeraad Ds du Toit hieromtrent persoonlijk zal ontmoeten".

Op Saterdagaand 12 April 1913 is hierdie aangeleentheid met die voorstel van die kerkraad aan die gemeente voorgelê. Na langdurige en deeglike bespreking is met 90 teenoor 3 stemme deur die gemeentevergadering toestemming verleen dat die kerkraad kan beroep. Hoewel dit nie uitdruklik so gestel is en waarskynlik ook nie duidelik so raakgesien is nie, het die kerkraad en gemeente nou 'n verdere predikantstandplaas naas die standplaas wat in kombinasie met Ventersdorp gevorm is, tot stand gebring. Hierdie situasie sou bly voortbestaan tot op 1 April 1914 toe die kombinasie met Ventersdorp verval het en die kombinasie-standplaas dus opgehef is.

## DS JJ KÜHN 1913-1915

Die kerkraad was nou haastig om te beroep en het nog die aand van 12 April direk na die gemeentevergadering byeengekom, onder voorsitterskap van die konsulent, ds P van Drimmelen van Zeerust, om te beroep. Die keuse het op ds JJ Kühn van Krugersdorp geval. Ds Kühn was nie onbekend in die gemeente Lichtenburg nie aangesien hy tydens die siekte van ds Du Toit meermale met dienste en die lei van vergaderings behulpsaam was. Die traktement wat hom aangebied is, is op £400 (R800) per jaar vasgestel terwyl die "emolumenten werden vastgesteld als te zijn een vrije pastorie met buitengebouwen en erf".

Hierop het die kerkraad 'n brief aan ds Du Toit aanvaar waarin sy goedkeuring vir die beroep gevra word en verder ouderlinge Bodenstein en Klazinga afgevaardig om die brief persoonlik te gaan aflewer. Ds Du Toit het later sy blydskap oor die beroep te kenne gegee. Ouderling Klazinga het op Dinsdag 15 April 1913 per brief volledig verslag gedoen aan die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering oor die optrede van die kerkraad en terselfdertyd ook daarvoor goedkeuring gevra. Veral het hy die finansiële posisie van die gemeente verduidelik:

> Wel hebben wij een bezitting nl kerk met grond en pastorie met grond, die tesamen op dit ogenblik gewaardeerd worden op £2500 (R5000) doch wij hebben geen verdere fondsen en verdere fondsen zijn noodig, hoog noodig.

Die gemeente was gelukkig want ds Kühn het die beroep aanvaar en op



*Ds J J Kühn. Die eerste inwonende predikant van Lichtenburg. (Foto: NHK Argief).*

die kerkraadsvergadering van 26 Junie 1913 is uitvoerig gehandel oor die ontvangs van die eerste inwonende predikant. Eerstens is uitnodigings gerig aan 'n aantal predikante van die Ned Herv Kerk naamlik di J van Belkum, wat op versoek van ds Kühn die bevestiging moes behartig, LE Brandt, voorsitter van die Algemene Kerkvergadering, ds JJ Prinsloo, ds Kühn se studentemaat, PW Ennis, A Murray, KT van den Heever en P van Drimmelen, die konsulent. Tweedens is reëlings getref oor die afhaal, ontvangs en intrek van ds en mev Kühn. Derdens is die predikante van die susterkerke genooi en laastens is besluit om die Gereformeerde Kerk te versoek om hulle kerkgebou te gebruik aangesien die verwagte opkoms te groot vir die eie kerkgebou sou wees. Uit al die reëlings wat so in besonderhede getref is, is dit wel duidelik dat daar groot opgewondenheid en verwagtinge in die gemeente was by die ontvangs van hulle eerste inwonende predikant ongeveer 22 jaar na stigting van die gemeente. Die gebeure het 'n geweldige indruk op almal wat daaraan deel gehad het, gemaak. So het TFJ Steyn, wat die gebeure as agtjarige beleef het dit sewentig jaar later nog onthou:

> Ds Kühn en hulle gesin sou die Donderdagaand per trein kom tot op Cyferpanhalte waar hulle deur ouderling Esterhuizen ontvang

en na sy huis nie ver daarvandaan nie, geneem sou word om daar te oornag. Die volgende môre sou 'n optog van gemeentelede met perdekarre en te perd hulle tegemoet ry tot by die drif oor die Hartsrivier waar hulle dan amptelik deur die kerkraad ontvang sou word en waar 'n adres, geskryf deur ouderling Klazinga, hulle aangebied sou word. Daarvandaan het hulle dan in 'optog' gery tot by die pastorie waar die diakensvrouens met tant Bettie Bodenstein aan die hoof die gemeente op die stoep van die pastorie op ligte verversings, koek, koffie en gemmerbier, getrakteer het. Na nog verwelkomingstoesprake, wat almal geëindig het met "k heb gezegd' is die eregaste 'n ete aangebied.

Op Saterdag 19 Julie 1913 is ds Kühn dan bevestig as eerste inwonende predikant van Lichtenburg.

Josephus Johannes Kühn is op 15 Maart 1881 op die plaas Gemsbokfontein in die latere distrik Krugersdorp gebore. Sy skoolonderwys het hy in die Paarl, Stellenbosch en Potchefstroom ontvang. In 1906 het hy saam met JJ Prinsloo by prof dr PJ Muller, toe predikant van die gemeente Pretoria, aangemeld om opgelei te word in die teologie. Prof Muller het hierdie twee studente "flinke, degelijke jonge menschen" genoem. Beide voltooi hulle studies en word in 1909 beroepbaar gestel. JJ Kühn word op 7 Mei 1909 te Krugersdorp georden waar hy tot in 1913 werk om dan na Lichtenburg te verhuis. Hierna bedien hy ook nog die gemeentes Swartruggens vanaf 1916 en Germiston van 1929. Op 6 Februarie 1937 is hy oorlede in die hospitaal op Germiston.

Prof SP Engelbrecht het in die ***Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika*** 1938 die volgende waardering van ds Kühn gegee:

> Ds Kühn was 'n welsprekende kanselredenaar en het altyd die mense getrek. Hy was 'n studie-mens en het verbasend veel gelees. Hy het nooit sonder boeke op reis gegaan nie. Hy het ou en moderne tale vir louter genoege beoefen. Meermale het hy in die Almanak en Hervormer geskryf, en sy digterlike talent beoefen. Sy nagelate papiere bevat menig bewys van sy studiesin. As lid van die Bybelvertalingskommissie en die Psalmberymingskommissie het hy groot dienste aan die kerk bewys, en as sy gesondheid in die laaste jare nie so swak was nie, sou ongetwyfeld baie van sy berymings verbeter in die Psalmbundel opgeneemn kon word.

Die opmerking van prof Engelbrecht oor ds Kühn se Psalmberymings verdien nog nadere aandag. In die verband is opmerkings van Abel Coetzee in 'n artikel getitel ***Die Psalmberyming in Afrikaans*** in ***Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk*** 1937 bl 101 baie belangrik:

**BERYMINGS VAN DS J.J. KÜHN.**

Behalwe die bykans volledige beryming van Totius, het ook Ds. J.J. Kühn van Germiston 'n dertigtal berymings ingestuur. Wat was die oordeel oor sy werk?

In 'n brief van 9 Julie 1934 skryf Dr. M.L. du Toit as volg aan Ds. J.G.M. Dreyer, i.v.m. dubbele berymings wat vir beoordeling aan hom gestuur was: "Ek sou seker die werk van Kühn nie opsy stoot nie. Sommige van sy werk is net so verdienstelik as die van Totius, maar aan sy taal moet nog gewerk word". Hy gee in 5 gevalle die voorkeur aan Ds. Kühn se beryming, drie waarvan later ook deur Prof. C.M. van den Heever en die skrywer geplaas is bokant die van Totius. Op 'n latere datum skryf Ds. Dreyer persoonlik aan Ds. Kühn dat sy beryming van Psalm 69 gekies is, met Totius s'n as tweede keuse (24/8/1934). In dieselfde brief kom ook die volgende sin voor "Die bevinding van die ander lede is dat jy jou te na aan die Nederlands hou en dat daar baie aan jou geskaaf sal moet word, eenvoudig omdat jy nog niks geamendeer het, terwyl Totius dit al herhaaldelik gedoen het, b.v. 'n hele lot van die besware van v.d. Heever en Coetzee het hy tegemoet gekom".

Wat was ds. Kühn se eie opvatting oor die saak? In Oktober 1934 skryf hy 'n artikel "bedoel vir publikasie in die ***Kerk Almanak van die Ned. Herv. Kerk*** in 1935," waarin o.a. die volgende te lees staan (billikheidshalwe moet ons hierby ook in ag neem dat Ds. Kuhn in daardie tyd siek was, met "verblindende hoofpyne"): "Ek het sowat 30 Psalms berym, maar dit was onder baie ongunstige omstandighede. Ten eerste was die Kommissie van die Gereformeerde Kerk so verbasend haastig met die saak, dat hulle nouliks aan ander Kerke 'n kans wou gee, om ook iets aan die beryming te doen!... Die gevolg hiervan was, dat ek met die grootste haas die bogenoemde berymings moes doen". Hy gee toe dat sy berymings op baie plekke hersien en verbeter sal moet word- dit veral op die wenk van Ds. J. Dreyer. "Maar wat gee dit? - Die eindresultaat sal tog maar dieselfde wees! Dit beteken teen die stroom oproei, want die hele saak is 'n "foregone conclusion!..." "Die hoofpunt is dit: die Kommissie van die verskillende Kerkgenootskappe was van begin af begerig om een Psalmbundel vir die Hollandse Kerke van S.A. uit te gee. En vir twee jaar lank het ons nou geworstel om daardie ideaal te verwesenlik, maar ek voel, ons is nog net so ver daarvandaan verwyderd as op die eerste dag. Maar wat is dan die moeilikheid? - Die moeilikheid is dit, dat die Geref. Kommissie ook saam met die ander Kerke een gesamentlike bundel wil hê, maar dit moet 'n bundel wees, wat van

begin tot end deur Totius berym is, en waarvan die Geref. Kerk die outeursreg (Kopiereg) besit! Die verste wat hulle sal toegee is om 'n paar doeblette toe te laat... Natuurlik, sodanige doeblette is dan maar net 'n lappie vir die bloei". Hy meld dan ook dat hy alle belangstelling in die saak verloor het.

Hierdie uitlatings van ds. Kühn kan nie beskou word as uit afguns nie, want hy voeg by: "Baie van sy (Totius) berymings is pragtig, en ons sal dit graag in ons Psalmbundel sien... maar daar is ander, wat ons minder mooi en geskik vind," - 'n uitspraak waarin hy gesteun word deur die oordeel van bykans al die literatore wat in die saak betrokke was.

Uiteindelik sou slegs een van die berymings van ds Kühn as tweede beryming van 'n Psalm in die Psalmboek opgeneem word te wete Psalm 130. Die tweede beryming van Psalm 130 behoort in Hervormde gemeentes net so gereeld as die eerste beryming gesing te word:

**PSALM 130.**

I. Uit dieptes van my sonde,
Waar wanhoop my verteer,
Roep ek in hierdie stonde
Tot U, my God en Heer!
Wil na my smeekstem luister,
Merk op my trane-lied;
Laat in U ore fluister
Die klag van my verdriet.

II. As U soos Regter handel,
O Heer, en gadeslaan
Ons goddelose wandel,
Ag wie sal dan bestaan! -
Maar nee, daar is vergewing,
Altyd by U gewees:
Dus word U, Heer, met béwing
Reg kinderlik gevrees.

III. Ek hoop net op die Here,
My siel wag ongestoord;
Ek pleit soos ander kere
Op sy onfeilbaar' woord!
Soos brandwag deur die nagte
Na rooidag-môre smag,

So bly ek in my klagte
Op sy verlossing wag.

IV. Hoop, Israel, op die Here
In bitter nood en stryd;
Verlossing tot sy ere
Kom ook vir jou op tyd!
Hy maak op hul gebede
Eens al sy kinders vry
Van ongeregtighede:
O God, maak so met my.

Ds Kühn se beryming van Psalm 69 het soos volg gelui:

1. O, God, verlos my uit die modderpoel:
Die waters het tot aan my siel genader;
Ek sink in dieptes weg; oor my vergader
'n Watervloed, wat oor my bruis en spoel -
Ek roep my moeg om hulp! - Ek staan alleen!
My stem is hees, my keel brand van my klae,
My oog versmag, in trane blind geween:
Ek hoop en wag op God nog al die dae.

2. Ag, baie meer as hare op my hoof
Is hulle, wat my haat, en sonder rede
My vyand is! O, waarom haat hul vrede
Met my en soek my lewensvlam te doof? -
Omdat hul magtig is, neem hul my goed:
En moet wat nie geroof is, weer besorge,
O, God, U ken my dwaasheid van gemoed:
My sondeskuld is vir U nie verborge!

3. Laat deur my sonde nie in skande gaan
Wie U verwag, O Heer der leerskare!
O, God van Israel, die Enig-ware,
Laat deur my skuld nooit iemand skaamrooi staan!
Om U ontwil verdra ek smaad en hoon,
Ek is bedek met skande en ellende!
Ja, vir my broers, wat same met my woon.
Is ek 'n vreemde, en 'n onbekende.

4. Die ywer van U huis het my verteer,
En op my val die smaadheid van U smader:
Ek word gesmaad om U ontwil, my Vader,
Hoewel my siel voor U geween het, Heer!
My klere is geword tot rougewaad,
Ek is 'n spreuk, 'n voorwerp van mishae,
Vir die wat in die poort van my sit praat.
Ja, selfs 'n spotlied by hul drinkgelae.

5. Maar tot U, Here, klim omhoog my bee:
Verhoor my in die sag van u genade!
Nie om myself, of om my goeie dade
Maar om U trou; wil my verhoring gee!
Red uit die modderkuil, waar haters staan,
Gee my die waterdieptes nie tot buit nie;
Laat oor my nie die waterstrome gaan,
Of bokant my die put sy oop'ning sluit nie!

6. Verhoor my, Heer! - Neem nie U goedheid weg;
Wend U tot my weer in barmhartighede!
Ek is benoud, verhoor tog gou my bede:
Verberg U aangesig nie vir U kneg!
Bevry my vir my vyande ontwil,
Kom nader na my siel; maak los my bande,
Maak my teenoor teëstanders stil:
U ken my smaak, my sonde en my skande!

11. Hef, aard en hemel, hef 'n lofsang nou!
Prys God en sing, o see en alles mede!
Die Heer sal Juda weer met al sy stede
Verlos, en Hy sal Sions mure bou!
Daar sal sy volk dit erfelik bewoon;
En dit besit tot verre nageslagte!
Die, wat Sy Naam vereer, sal voor Sy troon
Nie meer verskyn in trane of met klagte.

Ds Kühn se koms na Lichtenburg het beteken dat die pastorale versorging nou gereeld plaasgevind het. Spoedig het daar 'n goeie verhouding tussen ds Kühn en die gemeente ontwikkel. Vir ds Kühn se werk het aanvanklik groot waardering bestaan. Met sy eerste besoek aan die wyk Soutpan is daar 'n versoek gerig tot afstigting van 'n gemeente. Die versoek was waarskynlik na aanleiding van die stigting van die dorp

Delareyville in 1913 en die feit dat daar toe reeds 'n gemeente van die N H of G Kerk gevestig was. Hierdie versoek sou in die volgende jare telkens weer gerig word. Ds Kühn en die kerkraad se houding was dat dit "onwenslik en onbillik" teenoor Lichtenburg was om so 'n groot deel van die gemeente prys te gee. Uiteindelik sou afstigting eers nege jaar later in 1922 paasvind. Hierdie lang vertraging het tog vir die Ned Herv Kerk skade beteken. TFJ Steyn merk daaroor die volgende op:

> As ons nou met ons huidige kennis terugkyk sou dit voordeliger vir ons Kerk gewees het om die versoek toe te staan want daardeur sou ons nie so baie lidmate aan die NG Kerk moes afstaan nie.

Benewens sy werk binne die gemeente was ds Kühn ook nog die stigter en eerste konsulent van die gemeente Betsjoeanaland, later Goede Hoop genoem (Van der Westhuizen 1989:11-22). Kort na ds Kühn se aankoms te Lichtenburg het die kerkraad hom versoek om 'n gemeente in Betsjoeanaland te gaan stig. Rondom die stigting van die gemeente was daar nogal 'n reeks komplikasies wat uiteindelik in 1914 deur 'n besluit van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering reggestel moes word.

Ongelukkig was dit juis as gevolg van kerkwerk wat ds Kühn buite die gemeente Lichtenburg wou doen, dat spanning tussen hom en die kerkraad ontstaan het. Op die kerkraadsvergadering van 13 Februarie 1914 het ds Kühn 'n brief uit Duits Oos-Afrika voorgelees waarin 'n versoek tot hom gerig is om vir drie maande die Hervormde gemeente aldaar te gaan bearbei. Hoewel die kerkraad die versoek nie negatief gesind was nie, was die meerderheid van die kerkraad tog van oortuiging dat dit 'n ongeleë tydstip was. Die vernaamste argument was dat hy nog geen jaar in die gemeente was nie en ook nog nie huisbesoek in al die wyke gedoen het nie. Daarom het die kerkraad die besoek afgestem.

Ds Kühn was hiermee nie tevrede nie en gaan sonder toestemming en voorkennis van die kerkraad na die gemeentevergadering en vra daar of die gemeente ook "so hard gesind is om die roepstem van nood en behoefte van die hand te wys". Die gemeente besluit daarop om die kerkraad te versoek om hulle besluit te verander. Uiteraard was die kerkraad oor hierdie optrede ongelukkig en op die kerkraadsvergadering die Maandagoggend 16 Februarie is 'n warm bespreking gehou. Uiteindelik is die lug tot so 'n mate gesuiwer dat die kerkraad besluit het om wel aan ds Kühn die gevraagde drie maande verlof toe te staan. Daar is selfs verder gegaan en met 'n meerderheidstem besluit om 'n verdere maand toe te staan vir 'n besoek aan die Hervormde lidmate in Brits Oos-Afrika.

Dit is nie presies seker wanneer nie, maar waarskynlik het ds Kühn in die vierde kwartaal van die jaar, rondom Oktober tot Desember 1914, sy reis na Oos-Afrika gemaak. In die tyd het die Rebellie uitgebreek wat ook vir die gemeente Lichtenburg baie ontwrigting sou meebring. Waarvan ds

Kühn wel bewus was, was dat die eerste openbare protesvergadering teen die regering se besluit om Duits Suidwes-Afrika aan te val te Lichtenburg plaasgevind het op 21 September 1914, 'n dag na die begrafnis van genl De la Rey. Op 19 Oktober het die eerste openlike daad van protes teen bogenoemde regeringsbesluit ook te Lichtenburg plaasgevind toe 150 manskappe onder veldkornet Izak Claassen geweier het om op kommando te gaan. Op 29 Oktober het kapt Nolte van die regeringstroepe te Treurfontein (Coligny) gesneuwel (De Beer 1973:Vooraf). Presies wanneer en waar is nie vermeld nie, maar op 'n kerkraadsvergadering van 30 Desember 1914 word simpatie betuig deur ds Kühn met die familie van diaken WW Steyn wat as rebel gesneuwel het en met diaken Venter wie se seun as dienspligtige sy been verloor het. Dit was ook duidelik dat onder die kerkraadslede en lidmate van die gemeente daar talle was wat sterk anti-regeringsgesind was. So was ouderling Bodenstein, diakens TFJ Steyn en MJ Steinmann asook broeder FGA Wolmarans vanweë hulle betrokkenheid by die Rebellie vir 'n tyd lank in die gevangenis.

Dat ds Kühn onder hierdie omstandighede besluit het om as kapelaan by die regeringsmagte wat op pad was na Suidwes aan te sluit was om die minste te sê nie 'n baie wyse besluit nie. Trouens daarmee sou die verhouding tussen hom en die grootste gedeelte van die gemeente onherstelbaar geskaad word. Ds Kühn se voorneme blyk die eerste keer as hy tydens die kerkraadsvergadering van 30 Desember rondom sy traktement die volgende sê:

> De voorzitter wijst op zware tyd, en bespreekt de moeilijkheid met salaris. Hij moet leven en zijn huis verzorgen, maar waarvan? Hij heeft gedacht dat het goed zou zijn, én voor hem én voor de gemeente, als de Kerkeraad hem verlof kan geven voor onbepaalde tijd, zolang deze moeilikheden duren, tegen 1/3 salaris en vrije gebruik van Pastorie. Hij heeft op ogenblijk applicatie gemaakt om als kapelaan naar DW met onze commandos mee te gaan.

Hy sê dan verder dat dit nog nie heeltemal seker was dat hy wel as kapelaan sou gaan nie. Indien nie sal hy nogtans steeds die verlof wou hê om dan maar 'n ander werk te doen. Hy noem ook die moontlikheid van skoolhou. Die paar teenwoordige kerkraadslede spreek waardering uit omdat hulle meen "dit plan bedoelen is om de gemeente in deze zware tijd tegemoet te kom". Hulle besluit daarom om hom die gevraagde verlof op die gevraagde voorwaardes toe te ken en spreek selfs die hoop uit dat hy wel as kapelaan aangestel sou word en dat hy seën op sy werk sal ondervind en behoue sal terugkom. Dit was inderdaad finansieel gesproke 'n moeilike tyd vir die gemeente veroorsaak deur ernstige droogte en die politieke onrus. Maar as ds Kühn eerder onderwys sou gaan gee as om

hom so nou aan die Regeringsmagte te verbind sou baie verdere probleme waarskynlik nooit ontstaan het nie. Dit kan egter nie ontken word dat ds Kühn waarskynlik deur die eenparige besluit van die kerkraadsvergadering van 30 Desember 1914 onder die indruk verkeer het dat daar tevredenheid was met sy besluit om by die regeringsmagte aan te sluit nie.

Ds Kühn begaan 'n verdere onverantwoordelikheid as hy vroeg in Januarie 1915 sy gemeente verlaat sonder om enige reëlings te maak ten opsigte van die Sondagdienste of Nagmale. Dit word nou die aanleiding vir baie groter ontevredenheid in die gemeente en onder die kerkraadslede. Die motief van ds Kühn dat sy optrede bedoel was om finansiële hulp vir die gemeente te verkry het nou ook sterk onder verdenking gekom.

Ouderling Klazinga het die inisiatief geneem en 'n kerkraadsvergadering belê vir Saterdag 20 Maart 1915. Hier het dit geblyk dat die kerkraadsvergadering van 30 Desember 1914 nie wettig saamgestel was nie omdat daar nie 'n kworum teenwoordig was nie. Daar was naamlik slegs 6 uit 'n moontlike 23 kerkraadslede teenwoordig. Daarom was die besluite wat geneem is van nul en gener waarde. Daarom is besluit om die betrokke besluit nie te bekragtig nie en aan ds Kühn sy salaris tot 21 Desember 1914 te vergoed maar nie daarna enige bedrag aan hom te betaal nie. Hoewel verskillende kerkraadslede ds Kühn se gedrag nog nader wou bespreek, het ouderling Klazinga wat as voorsitter opgetree het, die vergadering oorreed om dit nie te doen nie.

Wat nogal vreemd is, is dat van die kerkraadslede wat op 30 Desember 1914 bereid was om aan ds Kühn se wens te te voldoen, nou anders begin dink het. Waarom dit gebeur het kan alleen maar gegis word. Moontlik is dit juis omdat hulle begin twyfel het aan die eerbaarheid van ds Kühn se motiewe.

Op 'n kerkraadsvergadering van 17 Julie 1915 onder voorsitterskap van ds Van Belkum is die hele saak weer bespreek en het die volgende duidelik na vore gekom:

> Het is de Kerkeraad gebleken dat Ds Kühn de Gemeente verlaten heeft zonder enige voorziening te maken voor gewone of Nachtmaalsdiensten. Hij heeft zelfs met de dorps ouderling, die toch elk ogenblik beskikbaar was, geen woord hierover gesproken. Dit vooral maakt de Kerkeraad zeer, daar hieruit blijkt hoe weinig Ds Kühn voor zijn Gemeente voelt. Om dit feit nog verder te illustreren deelt Br Dreyer mede dat Ds Kühn geen gelegenheid gevonden heeft om de Wed van Diaken Steyn een troostwoord toe te spreken hoewel hij op een bicycle haar huis op korten afstand passeerde. Br Bodenstein zegt dat hij even vir Mevr Jacobson op het dorp bezocht heeft die voortdurend ziek was en alleen met een achtal kinderen in de grootste armoede achtergebleven is, waar haar man in de gevangenis was.

De br ouderlingen Engelbrecht, Dreyer, Visser en Bodenstein delen hierop mede, dat de oorgrote meerderheid van de Gemeenteleden die zij vertegenwoordigen, hom meegedeeld hebben, dat zij niet meer ter Kerke zulle komen of enige ondersteuning zullen geven als Ds Kühn Predikant deze Gemeente blijft. De leden der Gemeente geven hiervan verschillende redenen op en een der vernaamste hiervan is wel de dubbelzinnige positie die de Predikant ingenomen heeft gedurende de politieke moeilikhede. Eerste gingen zijn simpatieen blijkbaar uit naar de kant der rebellie en heeft hij door zijn preken mischien verschillende van zijn Gemeenteleden in die richting geleid, later was hij een Regeringsman en ging zelfs als veldprediker met de Regeringstroepen naar Duits West. Uiteindelik besluit die kerkraad: Om aan die bestaande moeilikheden in het belang van beide partijen, Gemeente en Leraar, op de beste en vreedzaamste wijze een einde te maken wordt voorgesteld door Ouderling Engelbrecht en gesecondeerd door Oud. Visser om de Predikant per brief met al deze moeilikheden bekend te maken en hem vriendelik te verzoeken om in het belang van de Herv Kerk te Lichtenburg van zijn positie als Leraar in deze Gemeente te bedanken.

Wat baie duidelik was, was dat die verhouding tussen ds Kühn en die gemeente sodanig vertroebel geraak het dat daar moeilik 'n verandering aan gemaak sou kon word.

Ses maande nadat ds Kühn sy gemeente verlaat het, is hy terug in Lichtenburg en roep hy die kerkraad byeen vir 'n vergadering op Donderdag 26 Augustus 1915. Na lang bespreking oor al die gebeure besluit die kerkraad eenparig :

Deze vergadering, overwegende het onherstelbaar geschil, dat tussen gemeente en leraar gerezen is, tengevolge van zijn gaan als veldprediker met de Unietroepen naar D.Z.W.A. verenigt zich met de wenk van de voorzitter, Ds Kühn, om n.l. door een schikking een oplossing uit de moeilikheid te vinden; om also, langs dezer weg, tot een bevredigende oplossing te geraken, wordt het volgende besloten:-

(a) De Kerkeraad belooft, van zijn kant, de leraar een billike termijn te geven, ten einde zijn zaken te regelen; en onderneemt om gedurende het tijdperk van zijn verder verblijft alhier, zedert zijn terugkomst uit Duits-West, zijn salaris te betalen, alsook hem te helpen de opgewonde gemoederen tot bedaring te brengen, door zelf getrouw ter Kerk te komen, en te trachten om gemeenteleden voor de leraar zachter te stemmen, hun daarop wijzende, dat alle tegenwerking tegen de predikant, zowel als beledigende en



*Prof. S.P. Engelbrecht wat in 1917 deur die kerkraad van Lichtenburg "bespreek" is. (Foto: NHK Argief).*

ontevreeden aanmerkingen, slechts kunnen dienen tot nadeel, niet alleen van de leraar maar ook van de gemeente zelf.
(b) De predikant onderneemt, van zijn kant, alle bitterheid te vermyden, en in een Christelike geest gedurende zijn verder verblijft alhier met de gemeente om te gaan; hij belooft om verder getrouw zijn plichten te behartigen.Ten slotte onderneemt hij alle aanspraak op het 1/3 salaris, hem voor de tijd van zijn afwezigheid beloofd, volgens Kerkeraadsbesluit van 30 Dec. 1914, te laten vallen, daarbij belovende zo spoedig hij gelegenheid mag vinden, een beroep naar elders aan te nemen.
Indien het hem niet gelukt om gedurende de eerste drie maanden een beroep te krijgen, zal hij de Kerkeraad weder bij elkaar roepen, ten einde een finale oplossing te vinden...-

Gelukkig het ds Kühn wel binne die drie maande 'n beroep ontvang na die gemeente Zwartruggens. Op 20 November het hy dan van die kerkraad van Lichtenburg losmaking ontvang. Op hierdie tragiese wyse het die dienstyd van Lichtenburg se eerste inwonende predikant dan geeïndig. Vir beide predikant en gemeente was dit uiters pynlik.

’n LANG VAKATURE NOVEMBER 1915 TOT APRIL 1918

Ten spyte van die ontwrigting en spanning in die gemeente het die ouderlinge en diakens met groot verantwoordelikheid die taak wat op hulle neergekom het aanvaar en het hulle hulle plig nougeset nagekom. Aanvanklik was daar onsekerheid of hulle dadelik weer moes beroep. Die gemeente self het egter besluit dat dadelik weer beroep moes word. Hierop is drie onsuksesvolle beroepe deur die kerkraad uitgebring naamlik op ds JJ Prinsloo van Bethal, ds S Vermooten van Zeerust wat ook Lichtenburg se konsulent was en ds M van den Weg van die NG gemeente Lindley.

In die lig van hierdie teleurstellende uitslae rondom die drie beroepe word op 7 Oktober 1916 deur die kerkraad besluit om voorlopig nie weer te beroep nie, maar eers advies in te win deur ’n kommissie daarvoor benoem oor wie om te beroep.

Op die kerkraadsvergadering van 11 Januarie 1917 moes die kommissie verslag doen. Die lede van die kommissie was ouderlinge Klazinga en Bodenstein en ds Vermooten. Uiteindelik het slegs die twee ouderlinge verslag gedoen en dan ook nog elkeen sy eie verslag. Hulle was dit eens dat dit baie onwaarskynlik was dat ’n beroep op een van die diensdoende Hervormde predikante sou slaag. Oor die verdere optrede het hulle egter verskil. Ouderling Klazinga wou dat tot ’n voorlopige kombinasie met die gemeente Zeerust gekom sou word. Terselfdertyd moes student SP Engelbrecht wat teen die einde van 1917 sy studies sou voltooi deur middel van ’n brief vir Lichtenburg “bespreek” word.

Ouderling Bodenstein was ten gunste daarvan dat dadelik beroep moes word en hy het geen beswaar gesien daarin om iemand uit die NG Kerk te beroep nie.

Na indringende bespreking van alle aspekte is uiteindelik deur die kerkraad besluit om na sowel die gemeente Zeerust as die gemeente Ventersdorp afvaardigings te stuur ter verkryging van ’n kombinasie met een van die twee gemeentes. Terselfdertyd is besluit om “terstond” te beroep. Nogtans is nie op die betrokke vergadering beroep nie. Aangesien die notules vanaf hierdie kerkraadsvergadering in 1917 tot by dié op 10 Desember 1938 ontbreek, is dit nie bekend hoeveel verdere beroepe uitgebring is voordat geslaag is met die beroep op ds PJ Ebersohn van die NH of G Gemeente Wolmaransstad nie.

DS PJ EBERSOHN 1918-1920

Reeds op 14 Oktober 1916 het ds S Vermooten ’n brief aan ouderling Klazinga geskryf waarin hy die kerkraad van Lichtenburg sterk aanraai om ds PJ Ebersohn te beroep. Dit sou egter tot die begin van 1918 duur voordat ds Ebersohn wel beroep is. Op 16 Maart 1918 kon die skriba die

kerkraad in kennis stel dat ds Ebersohn die beroep aanvaar het en op 20 April 1918 is hy dan te Lichtenburg bevestig.

Met die bevestiging van ds Ebersohn het die gemeente reeds weer 'n batige saldo gehad. Dit beteken dus dat gedurende die lang vakature daar tog in die gemeente so gewerk is deur die kerkraad en lidmate dat die agterstallige skulde vereffen is en selfs 'n batige saldo opgebou is.

Ds Ebersohn kon blykbaar nie heeltemal gemaklik met die Ned Herv lidmate omgaan nie. Na minder as twee jaar vertrek hy in 1920 na die Ned Herv Gemeente Oosrand waar hy nog in dieselfde jaar terugkeer na die N H of G Kerk. In 1966 is hy oorlede.

**NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA**
**GEMEENTE LIICHTENBURG**
**BEVESTIGING DS. P.J. EBERSOHN 1918**



*VOOR: Diakens T.F.J. Steyn, H.A. Niewoudt, Daan Nortje, Petrus Oosthuizen, J.C. Oosthuizen, J.C. vd Merwe, Alie Engelbrecht.*
*SITTENDE: Ouderlinge C.J. Bodenstein, C.L. Engelbrecht, Di. J.G. Perold (N.G. Kerk), P.J. Ebersohn S. Vermoten, J.J. Kuhn, R. Theron (N. G. Coligny), Ouderling M.P. Basson (Houtkop).*
*EERSTE RY: Ouderlinge E. Seymore, W.J. Otto, F.G.A. Wolmarans, F.D. Rousseau, P.J. du Plessis, C.L. Dreyer, A.H. Klazinga, J.H. Coetzee (Zeerust, Hans Meerkat).*
*TWEEDE RY: Diakens C. van Niekerk, H. van Aarde, J.N. vd Berg, D.J. Steyn, M.J. Steinman.*

HOOFSTUK 5

# VANAF DS PJJ VENTER (1921) TOT DIE VERTREK VAN DS HJ GEYSER (1950)

In Maart 1921 is prop PJJ Venter as predikant van Lichtenburg georden. Hy was so pas gelegitimeer as die eerste student wat sy studies aan die Teologiese Fakulteit van die Universiteit van Pretoria voltooi het.

Pieter Johannes Jacobus Venter is in die distrik Marico gebore op 18 Desember 1892 en is in April 1893 deur ds J van Belkum te Zeerust gedoop. As gevolg van moeilike omstandighede en die uitbreek van die Tweede Vryheidsoorlog het hy eers op tienjarige leeftyd met sy skoolopleiding in 'n CNO-skool begin. Teen 1912 begin hy sy voorstudies aan die Potchefstroomse Universiteit vir Christelike Hoër Onderwys met die oog daarop om sy studies in teologie in Nederland te gaan voltooi. Uiteindelik gaan hy nie Nederland toe nie, maar word hy een van die eerste studente aan die pasgestigte teologiese opleiding van die Ned Herv Kerk aan die Universiteit van Pretoria.

Op 22 Julie 1922 is ds Venter getroud met Margaret Elizabeth Bartie Hamman. Uit hierdie huwelik is vier seuns en 'n dogter gebore waarvan die oudste Ben, ook predikant geword het en 'n kranige skrywer.

Benewens Lichtenburg het ds Venter oor 'n tydperk van 50 jaar nog die volgende gemeentes bedien: Delareyville, Zeerust, Johannesburg, Klerksdorp, Bosmansrust, Roodepoort, Oos-Londen, Parys/Venterskroon, Vanderbylpark-Oos en Vredefort. Hy is op 10 Julie 1975 te Parys oorlede en daar ter ruste gelê. Ds Venter was in die Ned Herv Kerk enig van sy soort. Ds Venter het die evangelie gebring op 'n wyse wat niemand anders hom kon nadoen nie. Wie dit gewaag het, het of misluk of in die moeilikheid beland. Ds Venter het dinge so gesê dat mense verstaan en onthou het wat hy gesê het. Met sy begrafnis het prof JP Oberholzer (Almanak 1976:49) die volgende treffende waardering van hom gegee:

> Ons dankbaarheid oorstem ons droefheid. Hy het 'n lang pad voltooi: Die eerste produk van ons kerk se eie opleiding, die eerste predikant in ons kerk om die halfeeu in die bediening verby te steek, 'n man wie se spoor oor baie stofpaaie deur Transvaal en Rhodesië lê, met ryke vrug in arbeid en diens, 'n onvervangbare beliggaming van kultuurskatte waarin die Afrikaner sy belewenis, sy sê-goed so goed verbeeld was, 'n prediker wat tot in sy hoë ouderdom 'n kinderlike vreugde in die prediking gevind het en diep gedelf het in die rykdom van Gods Woord, 'n mens wat deur pastorale bewoënheid gedra is wat alle predikante tot voorbeeld kan dien.

*Ds en Mev P J J Venter. Predikantspaar van Lichtenburg 1921 tot 1923.*



*Die Kerkraad met bevestiging van ds P J J Venter*

In Lichtenburg was ds Venter nie 'n onbekende nie. Inteendeel, hy was 'n seun van die gemeente waar sy vader ook vir baie jare op die kerkraad gedien het. Trouens die gemeente het ook vir 'n hele paar jaar gehelp met finansiële ondersteuning sodat hy sy teologiese studies kon voltooi. In Lichtenburg was ds Venter ook 'n geliefde predikant.

Ds Venter was iemand wat 'n oop hart en hand vir armes gehad het en hierin is hy later baie sterk deur mev Venter ondersteun. Dit het egter baie hoë eise aan die gemeentekas gestel. Die gevolg was dat toe ds Venter in 1922 na die pasafgestigte dogtergemeente van Lichtenburg, Delareyville, geskuif het, hy die gemeente Lichtenburg met 'n redelike groot skuldlas agtergelaat het.

By die opstel van hierdie geskiedenis (1990) leef mev (ds) Venter nog in hoë ouderdom en woon te Parys.

## DS GE ALERS 1923 TOT 1930

Ds Alers is in 1921 deur die gemeente Germiston uit die Nederlandse Hervormde gemeente Monnikedam beroep en in 1923 was hy bereid om 'n beroep na Lichtenburg te aanvaar. Dit het wel die komplikasie meegebring dat van Lichtenburg verwag is om 'n pro rata gedeelte van ds Alers se passaat vanaf Nederland (£185) te betaal. Dit het wel 'n ekstra las vir die gemeente meegebring.

Volgens De Beer (1973:151) was ds Alers een van die begaafdste leraars van die Ned Herv Kerk. Inderdaad so. Tog het hy in ander opsigte so onverantwoordelik en selfs roekeloos opgetree dat by sy afskeid van die gemeente na sewe jaar die gemeente redelik gehawend daar uitgesien het. Ds Alers het geen aanvoeling vir finansiële aangeleenthede gehad nie en het hom daar ook nie veel aan gesteur nie. Die gevolg was dat die skuld stadig maar seker besig was om al groter te word en die gemeente het al moeiliker getrek. Die kerkraad moes gedurig allerlei planne bedink om die skuldlas te verminder.

Asof hierdie finansiële probleme nie genoeg was nie het daar in 1929 'n ander onaangenaamheid die gemeente getref. Die gerug het naamlik baie sterk begin loop dat ds Alers in 'n buite-egtelike verhouding met die orreliste mej Johanna Crafford betrokke geraak het. Uiteraard het dit tot beroering in die gemeente gelei en uiteindelik ook tot 'n klag teen ds Alers. Van die klag het nie werklik iets gekom nie en die kerkraad was redelik raadop. Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering is versoek om te help en dit het daarop uitgeloop dat ds Alers in 1930 'n beroep na Gwelo gemeente aanvaar het. Dieselfde klagte in verband met dieselfde verhouding het spoedig ook in Gwelo uitgeslaan. In 1932 het ds Alers Gwelo verlaat om na Nederland terug te keer. Later is ds Alers wel met mej Crafford getroud.



*Ds G E Alers. Predikant te Lichtenbrug 1923 tot 1930.*



*Dr H C M Fourie. Konsulent 1930 tot 1934. (Foto: NHK Argief)*

Vanaf 1926 was Lichtenburg op die wêreldkaart vanweë die ontdekking van diamante op talle plase in die omgewing. Op 4 Maart 1927 was die groot diamantstormloop te Grasfontein toe ongeveer 25 000 hardlopers kleims afgepen het en 'n verdere 30 000 as toeskouers toegekyk het. Duisende het gekom en gegaan. Rykes het gekom om ryker weg te gaan of alles te verloor. Armes het gekom, enkeles het sukses gehad, die meeste het nog armer weggegaan. Dit bly 'n vraag of die ontdekking van diamante vir Lichtenburg 'n seën was of nie.

Maar watter invloed het die Lichtenburgse diamantdelwery op die Ned Herv Gemeente Lichtenburg gehad? Hoe merkwaardig dit ook mag wees, wil dit byna voorkom of die gemeente ongeraak gebly het. Die probleem is natuurlik dat geen notuleboeke uit die tydperk voorhande is waaruit moontlik antwoorde op die vraag gekry sou word nie. Merkwaardig is egter dat TFJ Steyn wat as jongman in sy twintiger jare hierdie gebeure beleef het, in sy herinneringe oor die verlede van die Ned Herv Gemeente, hoegenaamd nie na enige invloede van die diamantdelwerye verwys nie. Volgens sy aantekeninge het hy wel nog die notuleboeke tussen 1925 en 1934 tot sy beskikking gehad. Dit is byna te merkwaardig om geloofwaardig te wees dat die sensasiewekkende gebeure nie in die notules van kerkraads- en gemeentevergaderings neerslag gevind het nie.

## WEER 'n LANG VAKATURE 1930-1934

Die gemeente was by die vertrek van ds Alers in ellende gedompel. Finansieel was die gemeente feitlik geruïneer. TFJ Steyn stel: "Die lidmate het by honderde hulle lidmaatskap opgesê en die 200 wat oorgebly het, het geweier om bydrae vir die gemeente te gee". Die kerkraadslede wat oor was het besef dat 'n predikant nodig was om reorganisasiewerk te doen. Terselfdertyd het hulle egter in die dilemma gesit dat hulle finansieel nie 'n predikant sou kon dra nie.

Gelukkig is die re-organisasietaak deur dr HCM Fourie, predikant van Groot Marico en konsulent van Lichtenburg op hom geneem en hy het dit voortreflik gedoen. Die grootste deel van die lidmate wat hulle lidmaatskap opgesê het, was nou bereid om weer na die gemeente terug te keer en te help met die herstel van die gemeente. Teen die middel van 1934 was die herstel van die gemeente weer sodanig dat prop CS van H Steenekamp beroep kon word en hy het ook die beroep dienswillig aanvaar.

In die tyd het ouderling J Wondergem uit Lichtenburg ook lid geword van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. Ook in die jare het 'n jong onderwyser TFJ Steyn kassier en ouderling van die gemeente geword. Hierdie onderwyser sou die gemeente vir baie jare dien. Hy is ook die vader van ds Wilhelm Steyn van die Bybelgenootskap van SA en die skrywer van kosbare herinneringe oor die gemeente se geskiedenis.



*Ds. en Mev C S van H Steenekamp. Predikant te Lichtenbrug 1934 tot 1936.*

## DS CS VAN H STEENEKAMP

Agter die beroep van proponent Steenekamp het 'n hele beplanning gesit. Die haglike finansiële posisie waarin die gemeente verkeer het by die vertrek van ds Alers het baie lidmate en selfs kerkraadslede sku gemaak om weer gou 'n eie predikant te beroep. Dit sou moeite en oorreding kos om hulle weer gou te laat instem tot die beroep van 'n predikant. Hier het die kassier ouderling TFJ Steyn 'n belangrike rol gespeel. Op die gemeentevergadering van 7 Oktober 1933 het hy die beroep van 'n predikant sterk bepleit. Volgens hom sou die gemeente in staat wees om die £250 tot £300 (R500 tot R600) wat vir traktement benodig was bymekaar te maak. Die uitslag was dat die kerkraad versoek is om by al die lidmate 'n opname te maak wie ten gunste en wie teen die beroep was. Elke lidmaat moes ook skriftelik 'n belofte ten opsigte van offergawe maak.

Eers ses maande later op 21 April 1934 kon die kerkraad met lyste voor hom besluit of daar beroep moes word of nie. Ten gunste van beroep het 237 lidmate en daarteen 120 lidmate gestem. Die kerkraad was egter onrustig omdat baie van die "staatmaker en verantwoordelike" lidmate daarteen gestem het. Daarom is die saak eers weer voor die gemeente-

vergadering gelê. Gelukkig het baie van die wat daarteen gestem het van opinie verander en die gedagte begin ondersteun.

Omdat 'n lae traktement aangebied sou word, het die kerkraad besluit om 'n proponent te beroep waarvan daar op daardie stadium wel 'n paar beskikbaar was. Proponent JD Storm was die bekendste maar ongelukkig vir Lichtenburg het hy 'n beroep na Zwartruggens aanvaar. Die volgende was proponent CS van H Steenekamp. Omdat niemand hom geken het nie, het die kerkraad aan ouderling Bodenstein opgedra om via sy skoonseun, ds PS Grobler van Krugersdorp met die proponent te probeer kennis maak en indien moontlik ook te luister hoe hy preek. Ouderling Bodenstein se verslag was gunstig en daarom is hy toe beroep.

Die traktement wat vasgestel is was £250 (R500) per jaar met 'n verdere £50 (R100) wat van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering beloof is vir die bearbeiding van die delwerye. Hier word vir die eerste keer na die delwerye verwys en hieruit wil dit voorkom of die delwerye half los van die gemeente gesien is. Die kerkraad het waarskynlik die lidmate op die delwerye as tydelike inwoners gesien waarvoor hulle nie alleen verantwoordelik was nie.

Proponent Steenekamp is eers op 2 Junie 1934 met mej Annie Wulfse getroud, voordat hy en mev Steenekamp oor die Nagmaalsnaweek van 4 Augustus 1934 ontvang is.

Ds en mev Steenekamp het feitlik onmiddellik 'n goeie verhouding met die gemeente gehad. TFJ Steyn beskryf dit so:

> As daar bedenkinge was oor die verstandigheid van 'n beroep het dit vinnig verdwyn na die bevestiging van ds Steenekamp. Die gemeente was baie in hulle skik met die jong pastoriepaar. Albei was aanvallige vriendelike mense wat hulle baie gou gewild gemaak het in die gemeente. Die gemeente het met vertroue die toekoms tegemoetgegaan.

Hierdie jong predikantspaar het werklik hulle volle werkkrag in die arbeid ingesit. Ds Steenekamp het moeite met sy preke gemaak. Met huisbesoek en siekebesoek was hy stiptelik selfs al moes hy dit in die dorpswyke per fiets doen. 'n Motor kon die kerkraad nie bekostig nie al wou hulle ook hoe graag vir die dominee een koop en die plaaswyke is met kar en perde of met die motortjie van die kassier besoek.

Mev Steenekamp het met haar onvermoeide en opofferende werk 'n geweldige indruk in die gemeente gemaak. Baie vinnig was sy baie geliefd. Waar die dominee nog 'n fiets gehad het om mee oor die weg te kom moes sy dit maar te voet doen.

Die besieling en entoesiasme waarmee ds en mev Steenekamp gewerk het, het aansteeklik gewerk. Ten spyte van die moeilike depressiejare wat die skuld en dan veral die skuld aan die sinodale fondse, laat oploop het,

het die gemeente nou onder leiding van hulle predikantspaar skouer aan die wiel gesit en spoedig was daar resultate. Deur middel van ouderling Wondergem kon met die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gereël word dat die gemeente 'n afslag van £200 (R400) op die skuld sou kry indien hulle voor 1 Mei 1935 'n bedrag van £300 (R600) sou betaal. Die gemeente het hierdie uitdaging aanvaar en op 13 April 1935 was meer as £200 (R400) byeen. Tot die gemeente se vreugde was die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, na 'n pleidooi deur ds Steenekamp, bereid om dit as volle vereffening van die gemeente se skuld te aanvaar.

Almal het finansieel maar noustrop getrek. Sommige kerkraadslede het begin kla dat hulle vanweë eie finansiële probleme nie meer in staat was om die koste van huisbesoek te dra nie. Daarom het die kerkraad toestemming gegee dat offergawes wat by die wykseredienste ingesamel word vir die doel gebruik kan word.

In sy herinneringe skryf TFJ Steyn dat in die dienstyd van ds Steenekamp die wyk Uitkyk afgestig het tot 'n selfstandige gemeente waarvan hy nie die naam vermeld nie. Hy verklaar dat Rooigrond 'n grensplaas sou wees waar lidmate 'n keuse sou hê aan watter gemeente hulle wou behoort. Dit het hier egter nie om 'n selfstandige gemeente gegaan nie, maar eerder om 'n selfstandige "buitekerk" (Mededeling van Prof HG van der Westhuizen). Die plaas Uitkyk was Suidwes van Rooigrond geleë en Rooigrond se lidmate kon 'n keuse uitoefen om of aan die "wyksgemeente" te behoort of aan Lichtenburg.

Daar is ook by verskillende geleenthede aandag gegee aan die bou van 'n saal op Vermaas. 'n Boukommissie is wel aangewys maar voordat hulle enige daadwerklike planne kon beraam, het die kerkraadslede van die wyke dit aan die kerkraad voorgelê dat Vermaas nie die korrekte plek vir 'n kerksaal sou wees nie maar wel Gerdau. Te Gerdau sou daar egter eers sowat sewentien jaar later 'n saal opgerig word.

Vir die eerste keer is besluit om 'n begroting op te stel en dan streng daarby te hou. Op die gemeentevergadering van 12 Oktober 1935 is die saak bespreek en is besluit dat 'n gemiddelde offergawe van £1-10 (R3,00) per lidmaat per jaar van die plaaswyke en 'n gemiddeld van 15/- (R1,50) per lidmaat per jaar van die dorpswyke verwag is.

Mev Steenekamp het in die tyd ook ingestaan as superintendent vir Sondagskool en sodoende die leiding vir die kategeseklasse op haar geneem.

Na slegs 16 maande in die gemeente het ds Steenekamp op die kerkraadsvergadering van 7 Desember 1935 bekend gemaak dat hy 'n beroep na die gemeente Zeerust aanvaar. Dit het groot ontsteltenis en hartseer in die kerkraad en gemeente veroorsaak. Sommige kerkraadslede het die kerkraad van Zeerust bitter verwyt.

TFJ Steyn het ds en mev Steenekamp se dienstyd soos volg opgesom:

> Oor die algemeen was die 16 maande wat ds en mev Steenekamp in die gemeente gearbei het 'n aangename en vrugbare tyd in die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Lichtenburg en ons is die Here dankbaar vir die seën wat in daardie tyd op die gemeente gerus het.

Ds Steenekamp, wat verskeie eggenotes oorleef het, is tans te Hendrina in Oos-Transvaal woonagtig. Hy is egter reeds ernstig verswak.

DS GC COETZEE 1936 TOT 1944

By die vertrek van ds en mev Steenekamp was die gemeente Lichtenburg weer stewig gereorganiseer en vol moed en ywer. Die lidmatetal het weer stewig gegroei tot oor die 1 200 met sowat 600 belydende lidmate. Ten spyte van moeilike tye was daar vir die gemeente ook weer uitsig. Tog was daar steeds 'n groot las op die gemeente wat baie bekommernis gewek het en dit was die sogenaamde “ou kerkskuld”. Dit was 'n bedrag van £1 000 (R2 000) wat so lank terug as 1923 geleen moes word om die gemeente se verpligtinge na te kom. 'n Aantal kerkraadslede het vir hierdie bedrag borg geteken. Tot in 1934 kon slegs die rentebetaling bygehou word. Dit het beteken dat dit nog steeds na dertien jaar op dieselfde bedrag gestaan het. Die meerderheid van die kerkraad het daarom getwyfel of dadelik weer beroep moes word en of nie eers 'n groot deel van die skuld betaal moes word, voordat beroep sou word nie. Daarom is die gemeente eers weer geraadpleeg. Die gemeente se besluit was oorweldigend ten gunste van die beroep van 'n predikant.

Op 29 Februarie 1936 beroep die kerkraad dan hulle konsulent ds GC Coetzee van Delareyville. Ds Coetzee het dit egter baie moeilik gevind om tot 'n beslissing te kom. Uiteindelik het hy die saak met die kerkraad van Lichtenburg opgeneem. TFJ Steyn beskryf die gesprek so:

> Hy versoek die kerkraad om openhartig te wees met die saak. Hy sê dat ons ons eie gemeente se geskiedenis ken. Ons het deur diep waters gegaan en daar wag nog baie moeilikhede o.a. die bearbeiding van die delwerye en die bou van 'n nuwe kerk. Maar hy voel dat daar een moeilikheid is wat hinder en dit is dat daar nie eenstemmigheid was by die beroep nie. Hy vra vir bespreking as die kerkraad dit wil toelaat, so nie sal hy antwoord gee.

Die saak is hierna wel openhartig bespreek en daarna was ds Coetzee bereid om die beroep aan te neem. Op 31 Julie is ds en mev Coetzee ontvang en op 1 Augustus is ds Coetzee bevestig. Ds Coetzee verklaar dat hy die program vir buitedienste en huisbesoek wat deur sy voorganger uitgewerk is net so gaan voortsit.

Een van die eerste besluite wat deur die kerkraad en gemeente onder



*Ds en Mev G C Coetzee. Predikantspaar te Lichtenburg 1936 tot 1944.*

leiding van ds Coetzee geneem is, was dat die £1 000 "ou kerkskuld" binne drie jaar betaal sou word. Om dit te kon doen is 'n interessante plan bedink. Hieroor sê TFJ Steyn:

> Daar word by die gemeente aanbeveel dat elke saaiboer 'n akker mielies vir die doel sal plant, elke veeboer sal 'n aanteelbees of 'n skaap of skape gee. Die vee sal dan om 'n deel van die aanteel by veeboere uitgeplaas word onder 'n toesigkomitee met ouderling Wondergem as voorsitter en mev Wondergem as sekretaresse. Gelukkig was hierdie projek so geslaagd dat die verband wel afgelos kon word.

Vir baie jare het die gemeente hierdie boerderypraktyk bly bedryf en gereeld is op die kerkraad daarvan rapport gedoen. Teen 11 Maart 1939 bestaan die veestapel reeds uit 51 beeste en 44 skape. Teenspoed was daar wel want op die kerkraadsvergadering van 2 Maart 1940 word berig dat daar wel ses kalwers aangekom het maar dat die weer vier groot beeste doodgeslaan het. Intussen het die akkerbou ook jaarliks 'n inkomste gelewer. Stadig maar seker is die "ou skuld" afbetaal, weliswaar nou nie in die beplande drie jaar nie maar wel in vier jaar. Op die kerkraadsvergadering van 7 September 1940 het dit geblyk dat slegs £30 (R60) kort was om 'n laaste paaiement van £300 (R600) te betaal. Die kerkraad het egter aan die kassier opdrag gegee om aan die verbandhouer kennis te gee dat die "ou skuld" op 31 Desember 1940 totaal afgelos sou word. Op die kerkraadsvergadering van 30 November is berig dat dit dalk moeilik sou gaan om die volle bedrag te betaal. Op 10 April 1941 kon egter

met vreugde en dankbaarheid kennis geneem word dat die "ou skuld" nou betaal was.

Op die kerkraadsvergadering van 20 Januarie 1940 is ds en mev Coetzee gelukgewens met die geboorte van hulle eersteling, 'n seun. Gedurende die Nagmaalsnaweek van April 1940 is die seun gedoop deur ds LM le Roux, swaer van ds Coetzee. Onder die dopelinge was ook DJC van Wyk, seun van ouderling Danie van Wyk wat predikant sou word en sedert 1989 voorsitter van die Algemene Kerkvergadering en die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering is.

Ds Coetzee het erns gemaak met die pastoraat. Huisbesoek en siekebesoek is reëlmatig gedoen. Prediking en sakramentsbediening het op vasgestelde tye in die kerkgebou op Lichtenburg en ook op buiteplekke plaasgevind. Die sakramente is hoog geag en besonder beklemtoon. Af en toe het versoeke gekom dat Nagmaal tuis aan siekes bedien moes word. Dit is byna sonder uitsondering geweier. Tog was daar geleenthede dat die sakramente wel op ander tye en plekke as die normale eredienstye in die kerk bedien is. So moes ds Coetzee in Julie 1940 die kind van 'n broeder en suster Marais buite eredienstyd in die konsistorie doop omdat die broeder by die leër aangesluit het en toe opgeroep was na die oorlogsfront.

Opsig en tug is getrou in stand gehou. Van tyd tot tyd moes lidmate onder sensuur geplaas word. By een geleentheid is selfs 'n dooplidmaat van die NG Kerk, met toestemming van die betrokke kerkraad, deur die kerkraad verhoor en ernstig vermaan.

Die veeboerderye, akkerbou en koevertstelsel het vir die gemeente 'n konstante ekstra inkomste gelewer met die oog op 'n boufonds vir 'n nuwe kerk. Reeds in 1938 is met die boufonds 'n begin gemaak. Stadigaan het die fonds gegroei. Tog sou dit tot 1947 duur voordat 'n nuwe kerk ingewy sou kon word.

Intussen moes die kerkgebou al meer dikwels herstel en geverf word. Om bietjie meer ruimte te skep is 'n spesiale tydelike struktuur opgerig. Omdat sowel te Coligny as te Vermaas 'n kerksaal in vooruitsig gestel is, wou die kerkraad nie met enige bouwerk begin voordat minstens £5 250 (R10 500) bymekaar gebring was nie. Dit was dan die mikpunt waarheen die gemeente vir 'n paar jaar sou werk.

Meer werk vir ds Coetzee maar tog finansiële verligting het vir Lichtenburg gekom toe 'n kombinasie vanaf 27 Julie 1940 met Delareyville aangegaan is. Die voorwaardes vir die kombinasie was:

1. Lichtenburg staan 12 Sondae per jaar aan Delarey af, d.w.s. vier Sondae vir Nagmaalsbediening, 7 Sondae vir dienste en 1 Sondag vir verlof aan die predikant.
2. Een keer per jaar sal in die gemeente van Delarey huisbesoek gedoen word.

3. Die traktement en reiskoste per jaar sal £168 wees, kwartaalliks vooruit betaalbaar. (Die predikant moet self vir 'n motor sorg).
4. Ekstra ritte na Delareyville bv. vir siekebesoek, begrafnisse, huweliksbevestigings ens. sal deur die betrokke persone self vergoed word teen 4d. (vier) per myl.
5. Die kombinasie sal vir vier jaar van krag wees en neem 'n aanvang met eerskomende Nagmaal 27 en 28 Julie 1940.

Hierdie kombinasie sou vir die res van die dienstyd van ds Coetzee duur.

Die Tweede Wêreldoorlog 1939-1945 het ook sy rimpelings in Lichtenburg laat voel. Na die doop van die seun van broeder Marais is reeds verwys. Baie interessant was die kerkraad se reaksie op 'n radiopreek van ds Van Bergen in 1940. Hierdie gebeure moet ook teen die agtergrond van die oorlog gesien word. Op die kerkraadsvergadering van 7 September 1940 gebeur die volgende:

> Die kassier (TFJ Steyn) bring onder die aandag dat 2 weke gelede in die uitsaaipreekbeurt van die Herv Kerk 'n preek uitgesaai is oor Koningin Wilhelmina deur ds Van Bergen en dat aan die end daarvan die Hollandse volkslied gesing is. Dit word duidelik gesê in die besprekings wat gevolg het dat dit nie gaan oor die persoon wie gepreek het nie of oor die persoon oor wie gepreek is nie maar oor die tradisies van die Hervormde Kerk dat gepreek sal word uit Gods Woord. Die skriba en oudl T Steyn kry opdrag om hieroor te skrywe aan die Algemene Kommissie.

Waar baie Afrikaners om begryplike redes hulle volk nie betrokke wou sien by die Tweede Wêreldoorlog nie, was baie Hollanders in Suid-Afrika tog, ook om begryplike redes, ten gunste van die oorlog teen Duitsland. Die besware uit die kerkraad van Lichtenburg oor hierdie bepaalde radiopreek het daarmee te doen gehad dat hulle nie wou hê dat die indruk geskep moes word dat die Hervormde Kerk vir die Hollanders se siening misbruik sou word nie. Die kerkraad was daarom ook eers na heelwat korrespondensie met die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering tevrede.

'n Baie lastige probleem het vir die gemeente ontwikkel toe dit bekend geword het dat 'n Asiate skool of moskee vlak naas die kerkgebou opgerig sou word. In die kerkraadsnotules word van 'n skool gepraat terwyl TFJ Steyn in sy herinneringe van 'n moskee praat. Die stadsraad van Lichtenburg het met 'n meerderheid van stemme 'n aansoek vir die bou van so 'n skool of moskee goedgekeur. Oud-ouderling T Steyn, vader van ouderling TFJ Steyn die kassier, wat een van die teenstemmende stadsraadslede was, het dadelik die saak onder aandag van die kerkraad gebring.

Op sy vergadering van 15 Januarie 1944 het die kerkraad besluit om ten sterkste protes aan te teken en 'n kommissie van vier, bestaande uit ds Coetzee, ouderling M de Beer en T Steyn en diaken J Crafford, benoem om "op die saak in te gaan en te handel". Die aanvanklike onderhandelinge met die stadsraad het gunstig vir die gemeente verloop. Nadat op 23 Februarie 1944 'n nuwe stadsraad verkies is, is sekere aanbiedinge aan die gemeente egter teruggetrek. 'n Spesiale kerkraadsvergadering waarheen ook oud-kerkraadslede, vanweë die erns van die saak, opgeroep is, het op 4 Maart byeengekom. Ds Coetzee het soos volg verslag gedoen:

> Die kommissie om protes aan te teken teen die oprigting van 'n Asiateskool voor ons kerk het die stadsraad ontmoet en was simpatiek ontvang. Die stadsraad het a) selfs probeer om opsies te kry op erwe vir ons kerk, b) 'n skenking van erwe aangebied, c) 'n aanbod gemaak om ons kerk en kerkerwe te koop vir £2 150. Die aanbod was skriftelik gedoen.

Hierdie moontlikhede het die kommissie tevrede gestel en daarom het hulle dadelik 'n opsie geneem op een van die erwe en terselfdertyd vir ouderlinge T Steyn en JA Wondergem gestuur om na nuwe kerke te gaan kyk en by argitekte inligting te gaan inwin.

Die nuwe stadsraad het egter op 'n vergadering van 3 Maart hulle aanbod om 'n onbekende rede gekanselleer. Op 4 Maart om 11:30 het die berig ouderling T Steyn bereik en hy het in oorleg met ds Coetzee die spesiale vergadering byeengeroep. Nadat die saak bespreek is en ook oorweeg is of nie regstappe teen die stadsraad geneem sou kon word nie, besluit die kerkraad:

> Die kerkraad dra aan die kommissie op om die stadsraad te ontmoet en ons diepste afkeuring te kenne te gee oor hulle handelswyse om ter elfder ure die aanbod op te sê sonder vermelding van die oorsaak, om verder te kyk of hulle nie hulle vorige beloftes van skenking van grond wil nakom nie.

Wat verder tussen die kommissie en die stadsraad gebeur het is onbekend. Die hele saak het wel die nasleep gehad dat met die afskeid van ds en mev Coetzee 'n paar maande later die stadsraadslede nie genooi is nie.

In een opsig het ds Coetzee dit blykbaar wel bietjie makliker as sy voorgangers gehad en wel vanweë die feit dat hy 'n eie motor kon besit. Aan die ander kant kom dit voor asof die bepaalde motor wat ds Coetzee besit het, hom by geleentheid soveel hoofbrekens gegee het dat hy dalk beter af sou wees sonder die motor. By geleentheid moes die motor selfs uit Betsjoeanaland, waar ds Coetzee kerkwerk gaan doen het, na Lichtenburg teruggesleep word.

Vir die baie harde en opofferende werk wat ds en mev Coetzee in die

gemeente gedoen het, het altyd groot waardering by kerkraad en gemeente bestaan. By meer as een geleentheid is 'n mosie van dank teenoor hulle aanvaar. Hoewel 'n baie groot deel ter voorbereiding van die bou van 'n nuwe kerk deur ds Coetzee en onder sy leiding gedoen is, sou die nuwe kerk egter eers 'n paar jaar na sy vertrek uit die gemeente opgerig word. Ds en mev Coetzee het naamlik op 23 Julie 1944 afskeid geneem van Lichtenburg om na die gemeente Potgietersrus te vertrek. Daarmee het ds Coetzee se bediening in Lichtenburg ten einde gekom, 'n bediening wat grootliks daartoe bygedra het dat Lichtenburg 'n goedgeorganiseerde gemeente geword het waarin lidmate 'n geestelike tuiste kon hê en waarin hulle geloof gebou is. Ds Coetzee sou in Potgietersrus bly tot by sy emeritaat in 1972 en tot vandag toe. Mev Coetzee is reeds lankal oorlede.

DS HJ GEYSER 1945-1950

Na die vertrek van ds en mev Coetzee sou byna 'n jaar verloop voordat die gemeente weer sy eie predikant kry. Agtereenvolgens is di AJ Nolte, LM le Roux, G Grobler, JD Storm en AJG Oosthuizen beroep. Nie een was egter gewillig om te aanvaar nie totdat, tydens die vergadering van 24 Maart 1945, ds HJ Geyser van Roodepoort beroep is en hy die beroep aanvaar het. Op 2 Junie 1945 is ds en mev Geyser ontvang en is ds Geyser bevestig. Op Sondag 3 Junie het ds Geyser sy intreepreek gelewer.



*Ds en Mev H J Geyser. Predikantspaar vanaf 1944 tot 1950.*

Ds Hendrik J Geyser wat op 1 Junie 1916 gebore is, is op 22 Maart 1941 te Roodepoort as predikant van die Ned Herv Kerk georden. Hierna het hy nog die gemeentes Lichtenburg (1945), Nigel (1950), Losberg (1952), Krugersdorp-Wes (1954), Tzaneen (1957) en Hartebeespoort (1970) bedien voordat hy op 18 Oktober 1976 op 60 jarige ouderdom oorlede is. Kort na sy ordening is hy getroud met mej Hester Kok en uit die huwelik is twee seuns en 'n dogter gebore. Na sy dood het prof WC van Wyk hom soos volg getipeer (Almanak 1978:44):

> Oral waar hy gewerk het, het hy die twee goeie eienskappe van elke suksesvolle predikant geopenbaar: Hy het groot erns met sy studie en prediking gemaak, en hy kon goed organiseer en administreer. Daar was 'n sinvolheid en ordelikheid in alles wat hy gedoen het. Hy het nie 'n lui haar op sy kop gehad nie.

Hierdie genoemde eienskappe het ds Geyser inderdaad ook te Lichtenburg openbaar en dit het hom 'n ideale predikant gemaak om in die fase van bouprogramme wat die gemeente nou betree het te hê. Reeds vanaf die eerste kerkraadsvergadering waar ds Geyser voorgesit het op 30 Junie 1945 het hy met die reorganisering van allerlei aard in die gemeente begin. Dit was 'n buitengewone kerkraadsvergadering wat op sy versoek belê is. Ter verwelkoming het hy die vertroue uitgespreek dat die kerkraadsvergaderings altyd gekenmerk sal word deur die gees van Jesus Christus. "Laat ons mekaar hier dien maar bo-al God dien. Ons mag nie na eie eer soek nie, selfs nie eers na erkentlikheid nie maar waar erkentlikheid betoon word moet ons dit met dankbaarheid aanneem. Mag God alleen koning wees in ons vergaderings".

Die doel wat hy met die byeenroep van die vergaderings gehad het, was om 'n program van werksaamhede op te stel en soos dit hoort het die Sondagdienste en huisbesoek voorrang geniet. Daar sou elke Sondagoggend 'n diens in die kerkgebou plaasvind en Sondaemiddae sal om die beurt in die buitewyke soos Coligny, Vermaas en Gerdau dienste gehou word. Verder is ook besluit dat die Kommissie van Toesig wat oor die eiendomme voortdurend moes toesig hou sou verval, terwyl die Finansiële Kommissie uitgebrei is en met ds Geyser voortaan self as voorsitter. 'n Hele aantal verdere reëlings is getref wat alles ten doel gehad het om die dienswerk in die gemeente goed geordend te struktureer. Dit alles was belangrik en nodig met die oog op die groot bouprogram wat vir die gemeente voorgelê het. Dit was nie alleen 'n nuwe kerkgebou te Lichtenburg nie, maar ook te Coligny en Vermaas was die ideaal om kerksale op te rig.

## DIE NUWE KERKGEBOU

Die ideaal van 'n nuwe kerkgebou het baie ver in die verlede reeds



*Die Kerkraad van Lichtenburg met die bevestiging van ds H J Geyser. In die tweede ry sit vanaf derde van links ds D F Erasmus, oudl T F J Steyn, ds S E Young, ds H J Geyser en oudl D P J van Schalkwyk.*



*Die NHSV-tak met die ontvangs van ds en mev H J Geyser.*

ontstaan. Soos in 'n vorige hoofstuk beskryf, het die destydse skriba ouderling Klazinga dit reeds in 1913 al verwoord. Die ideaal het gegroei en met die jare dringender geword, maar die gebrek aan die nodige middele het tot dusver die saak onmoontlik gemaak. In die tyd van ds Coetzee is die "ou skuld" afbetaal en het die akkerbou en veeboerdery gesorg dat ook reeds 'n bedrag vir kerkbou opsy gesit kon word. Die finale besluit tot

kerkbou het egter gekom nadat dit bekend geword het dat die stadsraad toestemming gegee het vir die oprigting van 'n moskee vlak teen die ou kerk.

Daar is reeds verwys na die spesiale kerkraadsvergadering van 4 Maart 1944 waar die saak van die moskee en die daarmee verbandhoudende besluite van die stadsraad bespreek is. Uit hierdie gebeure is die kerkraad nou onvermydelik gekonfronteer met die vraag: "Wat gaan ons nou doen?" Hierdie vraag is op die betrokke vergadering verder indringend bespreek. Veral ouderling T Steyn het sterk ten gunste van die bou van 'n nuwe kerk gepraat. Sy argument was:

> ...dat die ou kerkraadslede hulle plig gedoen het in die swaar tye maar dat dit nou die plig van hierdie kerkraad is om 'n nuwe kerk te bou vir die volgende redes:
> a. Die ou kerk is onaantreklik vir die jongmense en kinders,
> b. Die kerk is te klein. Dis onmoontlik om die kerk te vergroot deur 'n gallery.

Dit is nogal merkwaardig dat ouderling Steyn se eerste argument ten gunste van 'n nuwe kerkgebou juis in verband met die gevoel van die jongmense en kinders was. In elk geval is by dieselfde geleentheid deur ouderlinge Jan Wondergem en Theuns Steyn verslag gedoen oor hulle opdrag om met argitekte te gaan praat en na nuwe kerkgeboue te gaan kyk. Bouaannemers en argitekte se advies aan hulle was om so gou moontlik te bou aangesien dit by 'n vertraging baie moeilik gaan wees om binne vyftien jaar te bou. Die aanduiding was dat 'n kerkgebou met 450 sitplekke volgens munisipale regulasies ongeveer £7000 (R14 000) sou kos. Die eerste besluit wat geneem moes word was of gebou sou word of nie, terwyl die tweede besluit moes bepaal wáár, indien wel gebou sou word.

Na langdurige en indringende bespreking waarin die meeste kerkraadslede hulle ten gunste van kerkbou uitgespreek het, is die beginsel ten gunste van kerkbou aanvaar. Daar was wel onrus by die kerkraadslede van die gebiede rondom Vermaas en Coligny dat die beoogde kerksale daar deur kerkbou op Lichtenburg op die lange baan geskuif sou word. Die kerkraad se gesindheid was dat die een gedoen en die ander nie nagelaat moes word nie.

Om tot aksie oor te gaan is 'n kommissie bestaande uit ds Coetzee en ouderlinge Wondergem en T Steyn benoem om "met oorleg van die wykskerkraadslede 'n vergadering in elke wyk (te) hou om die saak te verduidelik en te sien hoeveel geld ingesamel kan word". Reeds by die eersvolgende kerkraadsvergadering van 15 April 1944 kon ouderling Wondergem rapporteer dat £4 320 (R8 640) beloof is en dat sowat £1 000 (R2 000) reeds gebank is. Dieselfde aand is die saak van kerkbou voor die gemeentevergadering gelê en na 'n lang bespreking is besluit om met die

bouwerk te begin sodra £5 250 (R10 500) boufonds ingesamel was. Hoewel enkele lidmate ten gunste was dat die nuwe kerkgebou op dieselfde terrein as die ou gebou opgerig moes word is tog met 'n oorweldigende meerderheid besluit om in die dorp op 'n erf wat van broeder Jan Greeff gekoop kon word, te bou. Die gemeente het daarom ook opdrag gegee aan die kerkraad om die betrokke erf waarop die kerkraad reeds 'n opsie geneem het teen £300 (R600) aan te koop.

Oor hierdie bepaalde erf vertel TFJ Steyn die volgende:

> Die soektog na 'n ander terrein was vrugteloos totdat, ouderling TFJ Steyn, skrywer hiervan, wat destyds ook kassier was en in die laerskool skoolgehou het, een môre vanaf sy woning in Republiekstraat op pad skooltoe eers 'n draai by die poskantoor langs moes ry en op pad verder skooltoe in Buchananstraat langs ry, per fiets, die mooi erf van 1 morg groot op die suidooste hoek van Buchanan- en Kerkstraat vir die eerste keer raaksien... Hier was mos nou die ideale plek vir die kerk, feitlik in die middel van die dorp maar tog weg van die gewoel en die geraas.

Ouderling Steyn het nie gras onder sy voete laat groei nie en vasgestel dat dit aan broeder Jan Greeff van Manana behoort het. Ouderling Steyn se vader, oud-ouderling TFJ Steyn het met broeder Greeff gaan onderhandel. Laasgenoemde se antwoord was: "Theuns daar was vanmelewe 'n groot onreg aan die Hervormde Kerk gedoen en ek is miskien nou in staat om die onreg gedeeltelik uit te wis. Julle kan die erf vir kerkboudoeleindes kry vir £300 (R600)".



*Finalejaar kategesegroep 1945.*

Merkwaardig was dat een dag nadat die koopbriewe geteken is, die heer Greeff in die hospitaal opgeneem is vir 'n operasie en drie dae later oorlede is.

Op hierdie stadium het ds Coetzee die beroep na Potgietersrus aangeneem en het die kerkbouplanne ietwat verlangsaam hoewel dit nie heeltemal tot stilstand gekom het nie. Noodsaaklik was nou om die kerkgebou en omringende eiendom verkoop te kry. Deur middel van mnr MC van Niekerk, die plaaslike LPR en ook lidmaat van die gemeente, is met die Transvaalse Provinsiale Raad onderhandelinge begin wat uitgeloop het op die verkoop van die kerkgebou en grond teen 'n bedrag van £2 250 (R4 500) aan die Administrasie. Verdere gunstige voorwaardes vir die gemeente was dat die kerkgebou vir minstens een jaar teen 'n nominale bedrag van £1 (R2-00) per jaar gehuur kon word met die opsie om die huur te verleng tot die nuwe kerkgebou gereed sou wees. Die hoeksteen kon ook uitgehaal en in die nuwe kerkgebou ingebou word. Op die gemeentevergadering van 14 Oktober 1944 is die verkoop van die kerkgebou bekragtig en is opdrag gegee dat aansoek gedoen moes word vir 'n boupermit.

Met die aanvang van ds Geyser se dienstyd kon dadelik begin word met onderhandelinge met die argitekte Geers en Geers. Die boukommissie het op voorstel van ds Geyser besluit om op die koste-plus-stelsel te bou. Daar het egter nou 'n nuwe bedreiging na vore gekom en dit was die vinnige styging van boukoste. Na raming sou slegs die kerkgebou tussen £10,000 pond (R20 000) en £12,000 (R24 000) kos en daarby moes dan nog die boukoste van die sale te Coligny en Vermaas in berekening kom.

Hierdie verwikkelinge ten spyt besluit die gemeentevergadering van 14 April 1945 eenparig om te bou sodra 'n boupermit wat in die oorlogsjare 1940-1945 benodig was om 'n kerkgebou te mag bou, verkry sou word. Uiteindelik moes ds Geyser en ouderling Wondergem deur die kerkraad as kommissie na die Boukontroleur gestuur word en op 6 Oktober 1945 berig hulle dat die boupermit teen die einde van November verwag kon word. Deur middel van ouderling Wondergem is die firma Pols en Van Dyk genader om teen koste plus 10% te bou. Daarmee was alles dan gereed om in Januarie 1946 met die bouwerk te begin.

So vinnig is gevorder dat op 6 April 1946 die hoeksteen gelê kon word. Die hoeksteen is deur mnr D Kok van Coligny geskenk en die volgende program is gevolg:

1. Sing Ps 146:1&8
2. Welkomswoord - Ds HJ Geyser
3. Gebed en feesrede - Prof dr SP Engelbrecht
4. Legging van Hoeksteen
5. Toespraak - namens Ring van Zeerust

6. Toespraak - ds TD Potgieter
7. Toespraak - ds H Botha
8. Toespraak - Afgevaardigde Ger Kerk
9. Toespraak - Mnr Van Niekerk - LPR
10. Toespraak - Sy Ed Die Magistraat
11. Toespraak - Sy Ed Die Burgemeester
12. Bedanking - Ouderling TFJ Steyn
13. Slotsang - Ps 84:2
14. Legging van gawes op hoeksteen

Dit was dus 'n redelik omvangryke seremonie en die bedrag wat nou weer ingesamel is, het £470 (R940) beloop. Daar was dankbaarheid, blydskap en optimisme by die gemeente en die hoop het begin opvlam dat die kerkgebou sonder skuld daarop ingewy sou kon word. Almal was nou bereid tot harde werk en groot offervaardigheid. Daar is nou ook 'n aanvang gemaak met die bou van die saal te Coligny. Teen Maart 1947 was beide geboue te Lichtenburg en Coligny reeds sover gevorder dat aan inwyding gedink is. Die besluit was dat die kerkgebou gedurende die eerste naweek van Augustus 1947 ingewy sou word, hoewel dit selfs vroeër sou kon. Die vertraging is egter veroorsaak vanweë die feit dat die orrel eers dan gereed sou wees en daar ook heelwat probleme was in verband met die banke omdat die firma bankrot geraak het. Uiteindelik was alles gereed en kon die kerkgebou op 9 Augustus 1947 om 14:OO ingewy word. Die program het egter oor die hele naweek vanaf Vrydagaand 8 Augustus tot by Sondagaand 10 Augustus gestrek en die volgende program is gevolg:

**PROGRAM**

***By ou kerk:***

*Vrydagaand:*

7-uur nm.: Voorbereidings- en Afskeidsdiens: Ds. P.J.J. Venter.

*Saterdag*:

8.30 vm.: Basaar by Nuwe Kerk.

1 uur nm.: Optog vanaf ou kerk (na rede van oud-ouderl. T.F.J. Steyn).

***By nuwe kerk:***

2-uur nm.: Gesang 154 verse 1 en 2.

Welkomswoord: Ds. H.J. Geyser.

Toesprake:

(a) Argitek, mnr. Geers.

(b) Bou-aannemer, mnr. Pols.

Mev ds. Geyser sluit die kerk oop.

Ps. 100 verse 1, 3 en 4.

In die kerk: Wydingswoord: Dr. A. van Selms.

Gelukwensinge:

(1) Namens die HoogEerw. Alg. Kommissie.
(2) Namens die HoogEerw. Ring van Zeerust.
(3) Namens Besoekende Predikante.
(4) Namens Susterskerke.
(5) Namens Plaaslike Liggame:
(a) Burgemeester.
(b) Inspekteur van Skole, mnr Schoon.
(6) Bedanking namens Kerkraad en Gemeente: Oud. D.P.J. van Schalkwyk.

*Saterdagaand:*
7-uur nm.: Inwyding van Orrel: Mnr. S.H. Eyssen.

*Sondag*:
10-uur vm.: Heilige Avondmaal: Ds. D.F. Erasmus.
2.30 nm: Middagdiens: Ds C.S. van H. Steenekamp.
7-uur nm.: Danksegging: Ds. H.J. Geyser.

Daar was baie groot dankbaarheid en vreugde in die harte van die lidmate van Lichtenburg. Dit was 'n lang gekoesterde ideaal wat vir hulle verwesenlik is. Dit was reeds meer as dertig jaar dat daarna uitgesien is. Ouderling TFJ Steyn skryf in sy herinneringe oor die gebeure soos volg: "Wat 'n blye dag, wat 'n vreugdevolle dag was dit! Aan die Here alleen sy die ere!"

In een opsig kon die gemeente nie sy ideaal verwesenlik nie en dit was om die kerkgebou te Lichtenburg en die twee kerksale sonder skuld in te wy nie. Die boukoste het so vinnig gestyg dat die kerkgebou en die kerksaal te Coligny uiteindelik £20,000 (R40,000) gekos het. Die gemeente moes maar weer aan die werk spring om die £2,000 (R4,000) skuld wat oorgebly het bymekaar te maak. Ook dit kon weldra gebeur en wel voor die kerkraadsvergadering van 7 April 1948.

Niemand het harder as ds Geyser gewerk nie en na die inwyding is aan hom 'n maand siekteverlof toegestaan. Die kerkraad het vir ds en mev Geyser se onbaatsugtige diens groot waardering gehad. Daarom is tydens die eerste kerkraadsvergadering wat in die nuwe kerkgebou gehou is op 20 September 1947 besluit om aan hulle 'n groot geskenk aan te bied.

Op die kerkraadsvergadering van 6 Desember 1947 kon besluit word om die inwyding van die saal te Coligny op die tweede of die vierde naweek van Januarie 1948 te laat plaasvind met ds GC Coetzee as prediker. Uiteindelik het die inwyding gedurende die tweede naweek van Februarie plaasgevind en het ds CS van H Steenekamp die diens gelei. Vir Coligny was dit ook 'n blye en dankbare dag waarvoor lank gewerk is. In een opsig is hulle teleurgestel en dit is dat die ou orrel van die ou kerk te groot was om by die deure van die saal in te gaan en daarom moes dit teruggeneem

word Lichtenburg toe. Hierdie orrel is tans in besit van ds WH Steyn, seun van oud ouderling TFJ Steyn.

In 1950 het ds Geyser besluit om 'n beroep na die gemeente Nigel aan te neem. Die gemeente Lichtenburg was hartseer om van 'n geliefde predikantspaar afskeid te neem. Tog was die gemeente ook dankbaar en sal ds Geyser altyd onthou word as die predikant onder wie se leiding die gemeente 'n mooi en doelmatige kerkgebou kon oprig.

HOOFSTUK 6

# VANAF DS CL (MOSSIE) VAN DEN BERG TOT DS SJ VAN DER WESTHUIZEN

Ds CL van den Berg 1951-1954

Bykans 'n jaar het verloop tussen die vertrek van ds Geyser en die ontvangs van die volgende predikant ds CL van den Berg. Na sewe ander predikante beroep is, het die kerkraad met 'n mate van huiwering teen die einde van 1950 besluit om ds Van den Berg van Pietermaritzburg te beroep. Die huiwering het gespruit uit twee bedenkinge naamlik eerstens was hy 'n gemeenteseun en nog baie jonk en tweedens was hy maar pas 'n jaar in die gemeente Pietermaritsburg werksaam. Die kerkraad het egter deurgegaan met die beroep en spoedig het dit geblyk dat die bedenkinge heeltemal onnodig was.

Christiaan Lourens van den Berg was 'n gebore en getoë Lichtenburger. In die Ned Herv Kerk het hy bekend geword as Mossie, terwyl die Lichtenburgers hom almal geken het as Jannie. Die Lichtenburgers was met reg trots op hierdie begaafde seun uit hulle midde wat nou ook hulle eie predikant kon wees. Gedurende die Nagmaalsnaweek van 3 en 4 Februarie 1951 is ds Van den Berg op luisterryke wyse in die stadsaal ontvang en die Saterdagaand deur ds PJJ Venter, self 'n Lichtenburgseun en ook vroeër predikant van die gemeente, bevestig. Die Sondagmiddag het ds Van den Berg sy intreepreek gelewer by die Doopdiens. Die skriba, ouderling DPJ van Schalkwyk, het in ***Die Hervormer*** van April 1951 oor die geleentheid berig:

> Dit was een van die grootste nagmaalsvierings in ons gemeente. Verkwik deur die blye evangelieboodskappe en versterk deur die Sakramente, gaan ons die toekoms blymoedig in met ons eie herder en leraar in ons midde en met biddend opsien tot God.

Ds Van den Berg het hom van die begin af met ywer en toewyding in diens van die gemeente gestel. Hy het die feit dat hy na Lichtenburg beroep is as 'n besondere eer en voorreg beskou. As daar oor die raadsaamheid van sy beroep daarheen bedenkinge was, "het hy spoedig deur sy kragdadige prediking alle twyfel laat verdwyn en het hy hom deur sy spontane vriendelikheid by almal bemind gemaak en het almal hom met die grootste respek behandel en hom hulle heelhartige ondersteuning gegee" (TFJ Steyn).

Kort na ds Van den Berg bevestig is, het die wyke van Coligny, Vaalharts en Leeufontein vir 'n tweede keer in enkele maande aansoek by die kerkraad gedoen om as afsonderlike gemeente af te stig. Op 5 Mei



*Finalejaar kategesegroep saam met die jong pastoriepaar ds en mev C L van den Berg 1953. Regs van mev Van den Berg sit oudl D P J van Schalkwyk en regs van hom oudl Willie Venter. Links van ds Van den Berg sit oudl T F J Steyn.*

## Kerkraadslede uit die Paaie-Afdeling, Lichtenburg. 1951.



*Staande — v.l.n.r.: Diaken W.C. Marais, Diaken B.S. van der Merwe, Diaken P.J.J. van Rensburg, Ouderling J.G. van Wyk, Diaken P.S. Pretorius, Diaken T.N. Hamman.*
*Sittende — v.l.n.r.: Diaken L.J.C. du Toit, Diaken H.L. Kleynhans, Ouderling M.A. Venter, Ouderling J.C. Kleynhans en Ouderling G.D. van der Westhuizen.*

1951 het die skriba van die kerkraad opdrag gekry om die Ring van Zeerust te versoek om 'n gemeente te Coligny af te stig. Dit het dan ook so gebeur. Coligny kon egter nie dadelik beroep nie en het toe in kombinasie met Lichtenburg getree. Aanvanklik was die ooreenkoms dat die kombinasie vir een jaar sou geld. Uiteindelik het die kombinasie tot by die vertrek van ds Van den Berg uit Lichtenburg bly voortbestaan. Hoewel die gemeente Coligny oor 'n saal beskik het, het onder leiding van ds Van den Berg nou ook 'n kerkbouprogram van stapel geloop. Sowat 'n jaar na ds Van den Berg se vertrek uit Lichtenburg, is die kerkgebou op 21 Mei 1955 ingewy. Tog is daar by die geleentheid 'n woord van dank gebring aan ds CL van den Berg "wat die fondamente van die geloof in die gemeente gelê het". So het die skriba EH van den Berg in ***Die Hervormer*** van Julie 1955 berig:

> Terwyl die bouprojek in Coligny aan die gang was, is ook aandag gegee aan die bou van 'n kerksaal te Gerdau. Nog in ds Van den Berg se ampstermyn is die kerksaal daar voltooi en is die eerste tree gegee wat tot afstigting van 'n selfstandige gemeente in 1962 gelei het.

Ds Van den Berg het as jongman baie aandag aan die jongmense in die gemeente en ook in die gemeenskap gegee. Onder sy leiding is 'n Jeugvereniging in die gemeente gestig en as Voortrekkeroffisier het hy groot gewildheid onder die jongmense in die breër gemeenskap geniet. Hierin is hy ook trou bygestaan deur sy eggenote Lucia van Rooy met wie hy in November 1952 getroud is.

Die pastorie wat reeds in 1913 aangekoop is het nou verweer begin raak, met die gevolg dat in die tyd voortdurend herstelwerk gedoen moes word. Daar is besef dat 'n nuwe pastorie noodsaaklik was. Die kerkraad het daarom begin uitkyk na 'n geskikte erf. Uiteindelik sou eers in die dienstyd van ds JH van Staden 'n nuwe pastorie gebou word.

Nog 'n gebied binne die gemeente wat na selfstandigheid begin streef het, was die Burgersdorpwyke. Op 11 April 1953 het die kerkraad van Lichtenburg besluit dat in Augustus van die jaar met die bou van 'n kerksaal in Burgersdorp begin sou word. Reeds op 15 Mei 1954 is die saal ingewy, terwyl die gemeente in 1958 as Lichtenburg-Oos afgestig is.

Op grond van 'n versoek van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering besluit ds Van den Berg in Mei 1954 om 'n beroep na Arusha in Tanganjika aan te neem. Die gemeente was oor die vertrek van ds en mev Van den Berg baie hartseer. Ouderling DPJ van Schalkwyk skryf oor hulle afskeid in ***Die Hervormer*** van Februarie 1955 die volgende:

> Op 19 Junie 1954 het ons gemeente met beswaarde gemoed afskeid geneem van ons geliefde pastoriepaar ds en mev CL van den Berg in die stadsaal.
>
> Al die sprekers het met groot lof en waardering gepraat van wat ds



*Eerste finalejaar kategesegroep na afstigting in die gemeente Coligney 1952.*



*Ds en mev D J van Staden. Predikantspaar 1955 tot 1957.*

en mev Van den Berg vir ons gemeente en ook die gemeenskap van Lichtenburg beteken het. Hulle vertrek was bestempel as 'n baie groot verlies vir ons, maar almal voel trots daarop dat juis hulle, die baie gewilde pastoriepaar, as baanbrekers na "die vreemde" gaan, waar ons verseker van is dat hulle van onskatbare waarde vir ons Kerk en vir die gemeenskap in die algemeen gaan wees.

Mag hulle gespaar bly om weer na hulle dierbare vaderland en dierbares terug te mag keer.

Op 27 Junie het ds Van den Berg sy afskeidspreek gelewer en uit die gemeente vertrek. Na sy dienstyd te Arusha het ds Van den Berg nog agt gemeentes bedien voordat hy in 1986 emeritaat aanvaar het. Hierbenewens het hy die Ned Herv Kerk ook in verskillende rade en kommissies gedien en hy was ook jarelank lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en ook vise-voorsitter.

## DS DJ VAN STADEN 1955-1957

Na die vertrek van ds en mev Van den Berg sou 'n bietjie meer as ses maande verloop voordat die gemeente 'n volgende pastoriepaar kon ontvang in die persone van ds en mev DJ van Staden. Interessant is die feit dat waar ds Van den Berg vanaf Lichtenburg na Arusha beroep is, ds Van Staden weer vanaf die ander Oos-Afrika gemeente te Eldoret in Kenia na Lichtenburg beroep is. In Desember 1954 is in ***Die Hervormer*** berig dat ds Van Staden die beroep na Lichtenburg aanvaar het en vroeg in 1955 is hy te Lichtenburg bevestig.

Lichtenburg was die sesde gemeente waarin ds Van Staden werksaam was. Voorheen het hy die gemeentes Newlands 1936, Delareyville 1938, Randpoort 1940, Lydenburg 1941 en Oos-Afrika (Eldoret) 1948, bedien. In Lichtenburg sou ds Van Staden ongeveer drie jaar werksaam wees voordat hy na Marble Hall vertrek.

Ds Van Staden het erns gemaak met huisbesoek en siekebesoek. Hy het ook die kerkraadslede voortdurend aangespoor om hulle verantwoordelikhede na te kom. So is in die notule van die kerkraadsvergadering van 8 Desember 1956 genotuleer:

Dominee doen weer 'n beroep op die kerkraad om hulle plig getrou na te kom deur hulle lidmate gereeld te besoek, veral die siekes en oues van dae asook medekerkraadslede wat siek is en verder om 'n voorbeeld te wees in alle opsigte. Hy vra dat alle ander oorwegings moet swig voor hierdie waarheid: 'Ek is ampsdraer en staan in die diens van my Meester'.

In hierdie tyd was die Jeugvereniging ook besonder aktief. Op feitlik elke kerkraadsvergadering is berig van bedrywighede van die jongmense. So is



*'n Finalejaar kategesegroep in die dienstyd van ds D J van Staden.*

op die kerkraadsvergadering van 2 Maart 1957 aan die Jeugvereniging toestemming verleen om fondse in te samel met die oog op die bou van 'n saal. Verder het die Jeugvereniging ook ***Die Hervormer*** help versprei. Hierdie groter aktiwiteite by die jeug was die gevolg van die feit dat die kerkraad besondere aandag aan die jeug gegee het. Reeds in die tyd van ds Van den Berg is twee ouderlinge vir die jeugwerk aangewys. In die tyd van ds Van Staden het die aktiwiteite so vermeerder dat die kerkraad dit oorweeg het om selfs 'n derde jeugouderling aan te stel.

Aan sending is ook aandag gegee en op die gemeentevergadering van 21 April 1956 het ds Van Staden die Ned Herv Kerk se sendingbeleid en -metode uitvoerig aan die gemeente verduidelik. Dit het daarop uitgeloop dat 'n Evangelisasie (soos dit destyds nog genoem is) Kommissie gekies is bestaande uit ds Van Staden, ouderlinge TFJ Steyn en DPJ van Schalkwyk, diakens F Greeff en G Ferreira en 'n broeder Erasmus.

Oor Sondagaanderedienste was ds Van Staden baie beslis dat dit moes plaasvind. Hy wou selfs nie eens toelaat dat die moontlikheid om nie aanddienste te hou nie op kerkraadsvergaderings bespreek sou word nie.

'n Suster Harmzen het aan die gemeente £1000 (R2000) geskenk vir die aankoop van 'n orrel vir gebruik in die kerksaal te Burgersdorp. Die aankoopprys was egter £1300 (R2600) en om die verskil aan te vul het die kategeseskool van Burgersdorp £120 (R240) bygedra terwyl die res uit die gemeentekas geneem is.

Die bou van 'n nuwe pastorie het ook nou al meer noodsaaklik geword. Op die kerkraadsvergadering van 8 Desember 1956 het die boukommissie rapporteer dat volgens berekening die pastorie £9000 (R18000) sou kos. Die kerkraad se opdrag was dat die boukommissie met die werk moes begin en dat die finansiële kommissie reëlings vir die nodige fondse moes tref. Op die gemeentevergadering van 27 April 1957 het die gemeente ook goedkeuring gegee vir die bou van die pastorie. Op daardie stadium was die verwagte koste reeds £10,000 (R20,000). Voordat egter met die bouery self begin kon word, het ds Van Staden 'n beroep aanvaar, waarop die kerkraad besluit het om met die bouwerk te wag totdat daar weer 'n predikant in die gemeente bevestig sou wees.

Iets wat nogal vrae by lidmate ontlok het, was die toestaan van stemreg aan vrouelidmate. Party broeders het gemeen dat dit nie so behoort te wees nie. Ander was bekommerd oor die toekoms van die kerk en nog ander wou weet wat die kerk daarmee kon wen. Ongelukkig is nie genotuleer watter argumente hulle hierteen aangevoer het nie. Nietemin kon dit nie so ernstig gewees het dat hulle nie maklik oortuig kon word nie. Nadat ds Van Staden die besluit van die Algemene Kerkvergadering verduidelik het, is daar nooit weer op teruggekom nie.

Op die kerkraadsvergadering van 8 Junie 1957 is ouderling DPJ van Schalkwyk gelukgewens met sy verkiesing tot lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. In hierdie hoedanigheid sou hy vir die volgende 22 jaar ononderbroke dien. Oom Dirkie, soos hy later bekend gestaan het, is op 29 April 1906 te Trichardtsfontein gebore as een van die tien kinders van die ook baie bekende ouderling Dirkie van Schalkwyk en sy eggenote tant Maria. Dirkie junior het onderwyser gaan word en nadat hy onderwys gegee het te Devon, Rooipoort en Stoffberg word hy hoof van die skool Loslapdoorns by Lichtenburg en daarna vise-hoof van die Afrikaans Medium Laerskool Lichtenburg. Na 27 jaar diens in die onderwys besluit hy in 1956 om te gaan boer en dit doen hy met sukses vir die volgende twintig jaar.

Ouderling Dirkie was lid van die kerkraad van Lichtenburg, vir 45 jaar lank skriba, vir 46 jaar lid van die finansiële kommissie, asook 22 jaar lid van die kommissie van die Ring van Zeerust. Verder was hy ook vir 40 jaar voorsitter van 'n Geloftefeeskomitee en vir 17 jaar lid van die kommando waarvan 5 jaar as kommandant. Ook op skoolkomitees, beheerrade en die hoofbestuur van die Transvaalse Onderwysvereniging het hy gedien. Ds PM Smith het in die ***Almanak en Bybelse Dagboek*** van 1981 bl 52 van hom geskryf dat hy 'n besondere mens was wat met die besondere gawes wat God aan hom gegee het op byna elke terrein dienswerk gelewer het. Die dryfveer agter sy lewe en werk was 'n diepe geloofsoortuiging, hoë sedelike waardes en grenslose patriotisme. Ouderling Van Schalkwyk is in

1981 oorlede en dit was vir kerkraad en gemeente 'n gevoelige slag. Op die kerkraadsvergadering van 5 November 1981 is soos volg aan hom hulde gebring:

> Die eerw voorsitter noem dat hy 'n uiters getroue ouderling en kerkman was. Ons ken baie mooi gedagtes aan hom en bring hulde. Die kerkraad betoon staande hulde aan oudl Van Schalkwyk se nagedagtenis.

Lichtenburg het die uitsonderlike voorreg gehad dat selfs 'n tweede ouderling uit die gemeente as lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gekies is, naamlik ouderling PW van Staden. Hy het egter net vir enkele jare in die hoedanigheid gedien.

In September 1957 het ds Van Staden 'n beroep na die gemeente Marble Hall ontvang en besluit om dit aan te neem. Op die kerkraadsvergadering van 5 Oktober 1957 is ds Van Staden deur die kerkraad losgemaak en by die geleentheid het ds Van Staden van die kerkraad afskeid geneem:

> Ds van Staden bedank die eerwaarde kerkraad baie hartlik vir die samewerking gedurende die byna 3 jaar en veral vir die steun wat hy van die kerkraad ontvang het. Hy het maar net probeer om die opdrag van sy Meester uit te voer. Sy gebed sal altyd wees vir die



*Ds en mev H J van Staden wat vanaf 1958 tot 1983 predikantspaar was.*

kerkraad en gemeente dat ons ons plig sal doen as dienaars van Christus deur woord en voorbeeld. Dit was vir hom baie aangenaam gewees om hier te werk maar die gemeente is groot en te veel vir sy gesondheid en kragte en daarom gaan hy na 'n klein gemeente waar hy nog sal kan werk vir Gods Koninkryk.

Na Marble Hall sou ds Van Staden nog die gemeentes Stilfontein 1968, Kemptonpark-Oos 1971 en Waterval Boven 1973 bedien voordat hy in 1977 emeritaat aanvaar het. Ds en mev Van Staden woon tans in Pretoria

DS JH VAN STADEN 1957-1983

Na die vertrek van ds DJ van Staden was die gemeente slegs bietjie meer as 'n maand vakant voordat die volgende predikant ds JH (Hendrik) van Staden op 8 Desember 1957 bevestig is. Op die kerkraadsvergadering van 23 Oktober 1957 is ds JH van Staden van Krugersdorp-Oos beroep. Hy was gewillig om die beroep te aanvaar en met sy bevestiging in Lichtenburg sou 'n verbintenis begin wat vir bietjie meer as 'n kwart van die gemeente se afgelope honderd jaar sou duur.

Jan Hendrik van Staden is gebore op 31 Julie 1919 in die Waterberg distrik waar hy ook opgroei, skoolgaan en dan begin boer. Na 'n kort tydperk op die plaas besluit hy om predikant te word en teen die einde van 1947 doen hy proponentseksamen en word gelegitimeer. Op 31 Januarie 1948 is hy in die gemeente Zuurfontein georden en op 1 Februarie het hy sy intreepreek gelewer. Na 'n maand meer as sewe jaar het ds Van Staden na Krugersdorp-Oos verhuis en vandaar na Lichtenburg.

Enkele maande na sy ordening is ds Van Staden getroud met mej Ria Minnaar, 'n maatskaplike werkster. Uit hulle huwelik is 'n seun Henk en 'n dogter Zandria gebore.

By sy afskeid van Lichtenburg het ds DJ van Staden daarna verwys dat die gemeente te groot geword het vir een predikant. Dit was nie die eerste keer dat die probleem deur ds DJ van Staden geopper is nie. Reeds vroeër in 1957 en wel op 2 Maart het hy dit aan die kerkraad gestel dat die gemeente nie meer deur een predikant alleen bedien kan word nie. Sy oplossing was 'n tweede standplaas en nie afstigting nie. Dit is daarom feitlik vanselfsprekend dat hierdie probleem een van die eerstes was wat ds Hendrik van Staden se aandag sou vra.

Op die heel eerste kerkraadsvergadering van 1958, naamlik op 18 Januarie, sowat 'n maand na ds Van Staden se bevestiging in Lichtenburg, is die saak uitvoerig bespreek. Ds Van Staden kon rapporteer dat die Gerdauwyke met 'n stemming van 2 teenoor 1 graag wou afstig. Hy kon egter nie afstigting aanbeveel nie omdat hulle nie selfstandig sou kon word nie, maar altyd in kombinasie sou moes beroep. Tog het ds Van Staden gestel dat dringend 'n oplossing sou moes kom omdat die gemeente te



*Oudl. D.P.J. van Schalkwyk*

groot was. Ouderling Van Schalkwyk se plan was dat Burgersdorp en die oostelike wyke moes afstig. Lichtenburg moes egter daar 'n pastorie bou en vir 'n paar jaar met die traktement vir 'n predikant daar help. By die betrokke vergadering is nie tot 'n finale besluit gekom nie maar daar is wel ooreengekom om verder oor die saak na te dink.

Op 'n kerkraadsvergadering van 10 Mei 1957 is die saak van afstigting of 'n tweede standplaas weer eens bespreek en daar is met 'n groot meerderheid op afstigting besluit. Die nuwe gemeente sou gevorm word deur die vier wyke van Gerdau, die wyk Platvlei, die wyke van Burgersdorp en die wyke Welgevonden, Whites, Grootpan en Duikerfontein. Verder sou Lichtenburg aan die afgestigte gemeente £12,500 (R25 000) skenk. Op 'n spesiale kerkraadsvergadering van 24 Mei 1958 dien 'n versoekskrif onderteken deur sewe kerkraadslede naamlik CJ Joubert, JC Smith, AM Kraft jr, FJN Snyman, GBJ Swanepoel, JJ Koekemoer en JPH Huyzers waarin hulle vra dat die grense van die te stigte gemeente weer eens bespreek moet word. Nadat die saak weer eens uitvoerig bespreek is, besluit die kerkraad dat die afbakening nie verander kan word nie. Toe die ondertekenaars van die versoekskrif hiermee nie tevrede was nie, het die kerkraad besluit "om alles insake die afstigting te herroep".

Op die kerkraadsvergadering van 2 Augustus 1958 dien daar egter weer 'n versoekskrif van die wyke van Gerdau om af te stig saam met die wyke Platvlei, Burgersdorp, Welgevonden en Grootpan. Aangesien daar steeds 'n aantal lidmate is wat skynbaar ontevrede is met afstigting word ds Van Staden opgedra om hulle te besoek en vas te stel wat hulle besware was.

Dit moes binne die week na die vergadering gedoen word sodat die kerkraad dan by sy vergadering van die volgende week naamlik 9 Augustus 'n finale besluit kon neem. Na bespreking besluit die kerkraad by die geleentheid dan soos volg:

> Die getal lidmate wat sal afstig sal ±370 wees. Die grens sal wees - Noord: die Kosterpad.
>
> Wes - die vlei tussen Lichtenburg en Burgersdorp en met die Ottosdalpad tot by die Biesjesvlei-Colignypad en daarvandaan met die pad na Biesjesvlei tot teen Sannieshofgrens.
>
> Suid sal die grens van Ottosdal-Lichtenburg wees.
>
> Oos - die grens tussen Coligny-Lichtenburg en Koster-Lichtenburg.
>
> Op voorstel van ouderling DJ Steyn word besluit om £8,500 (R17 000) aan die nuwe gemeente te skenk asook die plaaswyke se oesbydrae wat nou ingesamel word en die dorpswyke se maandelikse bydrae vanaf afstigting deur die Ring van Zeerust.
>
> Die voorwaardes van afstigting word so algemeen aanvaar en goedgekeur.
>
> Dit word verder goedgekeur dat ons kerkgebou beskikbaar vir die nuwe gemeente sal wees vir Nagmaalsvierings.

Hiermee was die weg gebaan vir die afstigting van 'n nuwe gemeente en reeds in September 1958 het die Lichtenburg-Oos gemeente dan afgestig. Vier jaar later het die wyke van Gerdau wel as afsonderlike gemeente afgestig van Lichtenburg-Oos af. Dit het die kerkraad van Lichtenburg-Oos genoop om weer met die kerkraad van Lichtenburg te probeer onderhandel om 'n grenswysiging te bewerk omdat hulle na die afstigting slegs 275 lidmate oorgehou het. Na lang bespreking was die kerkraad van Lichtenburg se besluit:

> ...dat die scriba sal antwoord dat aangesien die kerkraad nie bewus is van enige van ons lidmate wat bereid is om onder Lichtenburg-Oos gemeente te sorteer nie, dit vir die kerkraad nie moontlik is om mense te dwing nie, maar eers wanneer 'n groep van ons lidmate vra om onder Lichtenburg-Oos gemeente te sorteer, die kerkraad weer die saak sal ondersoek.

Die pastoriebouprojek wat in die tyd van ds DJ van Staden aan die gang gesit is, moes nou verder gevoer en afgerond word. Op die kerkraadsvergadering van 25 Januarie 1958 rapporteer die boukommissie dat van die vier tenders wat ontvang is, dié een van JP Swanepoel ten bedrae van £8,700 pond (R17 400) aanvaar is. Dit het 'n verlaging van £2,200 (R4 400) ten opsigte van vroeëre berekeninge beteken en die gevolg was wysigings aan die bouplanne. Op die kerkraadsvergadering van 6 Maart 1959 kon die boukommissie rapporteer dat die pastorie voltooi is en dat die boukoste 'n totale bedrag van £9,131 (R18 262) beloop het. Die

kerkraad was baie tevrede met die werk. Daar was ook 'n goeie gesindheid tussen die kerkraad en die bouer. Daar is selfs besluit om 'n bedrag van £100 (R200) aan hom te skenk as waardering vir die dienste wat hy gelewer het.

Ds en mev Van Staden sou in hierdie pastorie woon tot hy in 1975 op die kerkraadsvergadering van 17 Julie dit aan die kerkraad voorgelê het

> ...dat hy na 17 jaar in diens in die gemeente graag 'n eie huis wil bou en vra verlof om dan nie in die pastorie te woon nie maar die pastorie verhuur sal word. Die huurgeld sal dan aan ds oorbetaal word om op sy huis af te betaal. Hierdie suggestie word algemeen aanvaar waarvoor ds sy hartlike dank uitspreek vir die toegewing.

Gedurende 1976 het ds en mev Van Staden dan hulle eie huis betrek en is die pastorie verhuur.

Nog 'n bouprojek wat reeds tevore in vooruitsig gestel is moes nou aandag ontvang naamlik 'n kerksaal. Dit was veral die jeug wat graag 'n saal wou hê en wat ook daadwerklik meegehelp het. Daar sou egter meer as vier jaar verloop vandat ds Van Staden bevestig is tot die saal voltooi is. Op die kerkraadsvergadering van 17 November 1961 het die kerkraad besluit om mnr Hendrik Vermooten as argitek aan te stel, terwyl die Ned Herv Weeshuisbouers die bouwerk sou verrig. Hierna het dit redelik vinnig

Lichtenburgse Nederduitsch Hervormde Kerkraad 1966



*VOOR: L. van Niekerk, D. Crafford, A. Esterhuizen, T.F.J. Steyn, T.F.J. Erasmus, B. Kruger, Ds. J.H. van Staden, D.P.J. van Schalkwyk, J. Smit, P. Swart, G. Botes, J. Badenhorst, J.J. Jacobson.*
*2DE RY: H.P. Nel, D. Snyder, A. Fourie, J.M. van Aswegen, G. Swanepoel, J. Coetzee, J. Pienaar, J. Zietsman, J.H. Coetzee, J.J. Coetzee, A. Jacobson, C. du Rand, F. Reichel, M. Snyder, J. Zietsman.*
*3DE RY: W. Oberholzer, T. Pretorius, K. Swart, D. van Schalkwyk, J. Gouws, F. du Plooy, F. Greeff, C. Swart, A. Bruyns, J. van Rensburg, W. Oosthuizen, G. Pieters, G. Coetzee, P. Steyn.*
*AGTER: C. Oosthuizen, J. Beukes, L. van Schalkwyk, J. Kleynhans, A. Pretorius, J. Marais, L. Badenhorst, C. Steinman.*

gegaan want met die kerkraadsvergadering van 4 Mei 1962 was die saal reeds voltooi.

'n Verdere bouprojek, waarvan die idee in ds Van Staden se dienstyd ontstaan het, is wel beplan maar nooit deurgevoer nie. Op die kerkraadsvergadering van 7 Augustus 1964 het ds Van Staden naamlik die moontlikheid geopper om winkels en woonstelle op die ou "pastoriegrond" op te rig. Die ou pastorie was toe reeds gesloop. Die kerkraad was hiervoor te vinde en het besluit om die saak aan die gemeente voor te lê. Na goedkeuring deur die gemeente is die argitek mnr H Vermooten genader. Sowel hy as die bestekopnemer was oortuig dat dit 'n lewensvatbare projek was. Van Yskor kon 'n lening van R275 000 bekom word. Hoewel alles dus baie gunstig geblyk het is uiteindelik tog nooit met die projek voortgegaan nie. Teen die einde van 1981 is die stuk grond vir 'n bedrag van R150 000 verkoop en die geld is belê.

Die laaste groot bouprojek in die dienstydperk van ds Van Staden was die aanbou van 'n "los konsistorie" waardeur sowat een honderd bykomende sitplekke in die kerkgebou beskikbaar gestel kon word deurdat die ou konsistorie se skuifdeure verwyder is en die konsistorie deel van die kerkruimte gemaak kon word. Die eerste keer dat so 'n moontlikheid geopper is was in 1964.

Voortdurende instandhouding en herstel van geboue is feitlik 'n vanselfsprekendheid. In 'n tydperk van 25 jaar kon dieselfde herstelwerk selfs meer as een keer plaasvind. In die dienstyd van ds Van Staden moes die kerkraad meermale hieraan aandag gee. Die grootste van hierdie herstelwerke was toe die kerkgebou van 'n nuwe dak voorsien moes word.

Behalwe hierdie noodsaaklike bouprojekte, het al die ander wesenlike elemente van kerkwees in die dienstyd van ds Van Staden aandag geniet. Ds Van Staden het erns gemaak met die prediking, met huisbesoek en siekebesoek. Dwarsdeur hierdie tydperk is reëlmatig verslag gegee oor die werksaamhede van die kategese, die jeug en die Ned Herv Sustersvereniging. Gereeld is ook oor die sake in die kerkraadsvergaderings besprekings gevoer. Ook die kerklike tug is wanneer nodig toegepas. Daar is georden en getrou gewerk en die gemeente het ongetwyfeld voldoen aan die merktekens van die ware kerk wat deur die Hervormde vadere vereis is naamlik die suiwere prediking van die evangelie, die gelowige en gehoorsame gebruik van die sakramente in ooreenstemming met die instelling van Christus en die handhawing van die dissipline.

'n Opvallende kenmerk van die gemeente in die tyd was dat die gemeente nie eng gemeentesentries geleef het nie, maar dat ook na buite in eie kerkverband en selfs buite eie kerkverband gelewe is. Talle ander gemeentes van die Ned Herv Kerk en talle organe van bystand, soos die

Weeshuis binne die kerk en selfs instansies buite die kerk is finansieel en andersins sterk ondersteun. Dit is natuurlik waar dat die gemeente in die jare self ryklik geseën is en die nodige middele tot hulp aan ander ontvang het. Tog is dit ook so dat hierdie bereidheid tot hulpverlening gebore is uit dankbaarheid vir wat self ontvang kon word. Ook die sending het gereeld steun gekry sowel stoflik as andersins.

Tussen die gemeente en ds en mev Van Staden het 'n besondere band gegroei. Kerkraad en gemeente het hoë waardering gehad vir die dienswerk wat hulle predikantspaar in hulle midde verrig het. Die kerkraad was egter ook gewillig om gereeld hieraan erkenning te verleen. So is aan ds Van Staden na tien jaar diens in die gemeente 'n maand addisioneel vakansie gegee. Na 21 jaar diens is die koste om 'n toer na die Bybellande aan ds en mev Van Staden geskenk. Ook met ds Van Staden se vyf-en-twintigjarige ampsjubileum en later hulle vyf-en-twintig jaar in Lichtenburg, is deur die kerkraad erkenning verleen.

Waar ds Van Staden getrou sy ampswerk verrig het, het mev Van Staden ook haar dienswerk verrig en veral binne die ruimte van die NHSV haar deel gedoen. Onder haar leiding was die NHSV gedurig besig. Soms is nuwe stoele aangekoop, dan weer is matte in die kerk gelê of is 'n feesgeleentheid gereël om die gemeente se verjaardag te herdenk.

Daar het 'n besondere band van liefde tussen gemeente en predikantspaar bestaan. Juis daarom was die dood van ds Van Staden op 27 Junie 1983 vir die gemeente 'n geweldige skok. Sowel ds as mev Van Staden het reeds vir jare las van swak gesondheid gehad. Tog was 63 jaar nog nie eens die normale aftree-ouderdom nie. Daarom was dit 'n redelik verslae kerkraad wat op sy vergadering van 11 Augustus 1983 'n mosie van roubeklag met die afsterwe van ds Van Staden aanvaar het. Die kerkraad het dit goedgedink om ds Van Staden op die kerkterrein te begrawe.

Die waardering wat ds GJJ Roos in die ***Almanak en Bybelse Dagboek*** van 1984 bl 43 is hier gepas:

> Sy diens in die Kerk in die algemeen kan kortliks soos volg opgesom word: Hy was lid van die Weeshuisdireksie, die Sendingraad, die Ondersteuningsraad en voorsitter van die Ring van Zeerust. Hy het sy gewig in diens van die Kerk en gemeente ingegooi en met toewyding gedien.
>
> Benewens sy kerklike betrokkenheid op genoemde vlakke, het hy ook sy gawes en talente nie weerhou van diens op die algemene vlak van volks- en skooldiens nie.
>
> So was hy kapelaan van die Noordwestelike Kommando, gevangeneskapelaan, lid van die hospitaalraad, Skoolraad en die Hoërskoolbeheerraad. Ook op hierdie terreine het hy sy plek vol

gestaan en met waardige en intelligente optrede die Kerk gedien.
Sy liefde vir die grond en die boerdery het nooit afgeneem nie. Hy het 'n groot liefde vir mooi en goedgeteelde beeste gehad en tot die einde van sy lewe was dit - sy plaas en sy diere - sy vryetydsbesteding. Met liefde en sorg het hy na sy boerdery gekyk net soos op elke terrein wat hy as gelowige mens betree het.
Ds Van Staden was 'n diepgelowige mens wat besonder erns gemaak het met die prediking van die Woord en die bediening van die sakramente. Dit was vir hom 'n voorreg om die Woord aan die gemeente in alle fasette te bedien. Toewyding het nooit ontbreek nie.
Hy was die soort mens wat jy nie maklik vergeet het nadat jy hom ontmoet en met hom kennis gemaak het nie. Jy sal hom altyd onthou as 'n opregte en gewaardeerde vriend...
Ons dank die Allerhoogste vir hierdie man wat vir 35 jaar in diens van die Kerk en volk kon staan en kon werk.
Die dood van ds Van Staden het die einde beteken van 'n verbintenis met die gemeente Lichtenburg wat oor meer as vyf-en-twintig jaar gestrek het. Merkwaardig het ds Van Staden se dood presies twee maande na die dood van een van die gemeenteseuns wat predikant geword het, prof JI de Wet, gevolg. Ook dit was vir die gemeente 'n hartseer tyding om te verneem dat hierdie begaafde en begenadigde mens, nog skaars 57 jaar oud, oorlede is.

Daar het gedurende die afgelope honderd jaar tog wel 'n hele aantal seuns uit Lichtenburg predikante in die Ned Herv Kerk geword. Daar is nou reeds verwys na di PJJ Venter, CL van den Berg, DJC van Wyk en prof JI de Wet. Hierby moet nog gevoeg word ds SJ Swanepoel wat tans predikant van Warmbad is, dr TFJ Dreyer van Magaliesburg, prof MJ du P Beukes, ds WH Steyn van die Bybelgenootskap van SA, dr JA Beukes van Bethal, ds Johan Parkin van Delareyville en ds PJW Schutte van Witbank-Suid. Ds FGJ Loots van Vliegepoort het met sy studies begin as lidmaat van Lichtenburg-Oos. Tans is daar besig met studie in die teologie studente JPC van der Westhuizen en JT Manders uit Lichtenburg.

DS SJ VAN DER WESTHUIZEN VANAF 1984

Op 12 Januarie 1984 het die kerkraad ds SJ van der Westhuizen van Declerqville beroep nadat vyf vorige beroepe op vyf ander predikante nie geslaag het nie. Ds Van der Westhuizen was bereid om die beroep te aanvaar en op 25 Februarie 1984 is hy te Lichtenburg bevestig. Vir die gemeente was dit 'n rede tot blydskap dat hulle weer 'n eie predikantspaar in die persone van ds en mev Van der Westhuizen in hulle midde kon hê.

Ds Van der Westhuizen is op 11 Januarie 1969 as predikant georden in

*Ds en Mev S J van der Westhuizen en kinders, J.P., Isabel en Du Toit.*



*Mev Ria Kaljee wat vir byna dertig jaar orreliste was.*

die gemeente Rietspruit. Daarna het hy ook nog die gemeentes Bloemfontein cs 1972, Weermagkapelaan Bloemfontein 1975 en Declercqville 1980 bedien, voordat hy in 1984 na Lichtenburg verhuis het. In al hierdie gemeentes het ds en mev Van der Westhuizen uitstaande diens gelewer. Dit was veral as SA Weermagkapelaan dat ds Van der Westhuizen by duisende soldate waarvan die meeste nie lidmate van die Ned Herv Kerk was nie bekend geword het en besonder waardeer is. Tereg is aan hom die Pro Patria-medalje met die Kunene-gespe (operasionele diens) en die Aanprysingsertifikaat van die Bevelvoerder Kommandement Oranje Vrystaat, die Hoof van die Leër se aanprysingsertifikaat en die John Chardmedalje toegeken.

Ds Van der Westhuizen het met mej Gerda van Niekerk in die huwelik getree en uit die huwelik is drie kinders naamlik 'n seun JP, 'n dogter Isabel en nog 'n seun Du Toit gebore.

Ds Van der Westhuizen het dadelik die werksaamhede in die gemeente opnuut georden. Op 'n spesiale kerkraadsvergadering van 27 Februarie 1984 is uitvoerig aandag gegee aan sake soos kerkraadsvergaderings, prediking en erediens, kategese, huisbesoek, Geloftefees en die herstel van die pastorie. Insiggewend is wat oor prediking en erediens genotuleer is:

> Ds Van der Westhuizen plaas 'n hoë premie op die prediking. Dit word besluit dat daar onmiddellik begin sal word met Eredienste op Sondagaande om 18h00 (sedert die vroeë sewentiger jare is vanwee ds Van Staden se oogprobleme nie aanderedienste gehou nie - SJB).
>
> Die eerw voorsitter versoek die Kerkraadslede om gereeld die Eredienste by te woon.

Verder het die kerkraad dit ook goedgekeur dat ds Van der Westhuizen sy verpligtinge as konsulent van gemeentes in Zimbabwe en as brigadekapelaan kon voortsit.

In Oktober 1986 het die orreliste mev Ria Kaljee na bykans dertig jaar diens, uitgetree. Op 'n gemeentevergadering van 19 Oktober 1986 is van haar afskeid geneem en aan haar 'n geskenk oorhandig.

In 1988 het ouderling TFJ Steyn na 'n ononderbroke dienstyd van 52 jaar as ouderling bedank. In ***Almanak en Bybelse Dagboek*** 1991 skryf ds Van der Westhuizen op bl 56 die volgende oor hom:

> Theunis Frederik Jacobus Steyn is op 28 Oktober 1905 op die plaas Platvlei in die Lichtenburg-distrik gebore. Hy matrikuleer te Lichtenburg en studeer verder aan die Potchefstroomse Onderwyskollege.
>
> Hy tree in die huwelik met Wilhelmina Jacoba Steyn op 12 Desember 1931 en uit die huwelik is vier seuns en een dogter gebore.

Oom Theuns en tant Willie, soos hulle algemeen bekend is, woon sedert hul huwelik in Lichtenburg waar hy vanaf 27 Januarie 1927 tot in 1972 onderwyser was.

Oom Theuns is in Augustus 1936 as ouderling verkies en het vir 52 jaar ononderbroke in hierdie amp gedien. Vanaf 1932 tot 1958 was hy kassier van die gemeente en die kasboekstelsel, soos deur die Kerk bedryf, is grotendeels deur hom ontwerp. Aanvanklik was daarteen beswaar gemaak, maar later het die ringskommissie dit aanvaar.

In 1933 het oom Theuns sy eerste motorkar gekoop en het hy of tant Willie menigmaal die predikant vervoer op huisbesoek.

Oom Theuns het die moeilike jare in die gemeente se bestaan belewe en deurworstel. Na die ongelukkige omstandighede rondom ds Ahlers se egskeiding, was daar 'n skeuring in die gemeente en het die lidmatetal geweldig gekrimp. Die finansiële kommissie moes weekliks vergader om die krisis af te weer. Onder die bekwame leiding van oom Theuns is hierdie jare oorleef en onder die konsulentskap van dr HCM Fourie het die gemeente herstel om weer 'n eie predikant in die persoon van prop CS van H Steenekamp te ontvang teen 'n traktement van £256 per jaar.

Oom Theuns en tant Willie is stoere Hervormers en diep gelowige



*Oudl T F J Steyn. Hy was ononderbroke vir 52 jaar ouderling en vir 28 jaar kassier van Lichtenbrug.*

> mense wat in hul eie lewenswandel respek afdwing by almal met wie hulle in aanraking kom.
>
> Oom Theuns is tans die oudste lewende dooplidmaat van Lichtenburg-gemeente. Deur sy toedoen is die grond bekom waarop die huidige kerkgebou staan.
>
> Tant Willie was jare lank voorsitter van die SAVF te Lichtenburg en onder haar leiding is Lichthuis, die ouetehuis op Lichtenburg, gebou.
>
> Oom Theuns was jare lank katkiseermeester van die gemeente en talle lidmate en menige predikant onder wie dr DJC van Wyk, is deur hom gekatkiseer. Bybels-reformatoriese prediking is vir oom Theuns belangrik en hy evalueer 'n predikant aan die hand daarvan. Gemeentesang is ook vir hom 'n ernstige saak. Hy het ook 'n besondere voorliefde vir gemeentesang en plaas 'n hoë premie daarop. Hy het 'n besondere belangstelling in die geskiedenis en het dan ook 'n groot bydrae gelewer tot die beskrywing van die gemeente se geskiedenis wat eersdaags gepubliseer word.
>
> In 1988 vertrek oom Theuns en tant Willie na Klerksdorp waar hulle tans nog woon en redelike gesondheid geniet.
>
> Lichtenburg bring hulde aan oom Theuns en tant Willie. 'n Egpaar wat lewenslank diens gelewer het aan 'n gemeenskap en gemeente waarin hulle geleef en gewerk het.
>
> Ons dank die Heer van die Kerk vir dienaars deur Hom begenadig om in sy wingerd met ywer en vrug te arbei.

'n Saak wat ds Van der Westhuizen na aan die hart lê, is die versorging van bejaardes. Op die kerkraadsvergadering van 9 Februarie 1986 bring hy die aangeleentheid formeel ter tafel:

> Die voorsitter meld dat baie bejaardes in hierdie gemeente nie meer veilige huisvesting het nie. Daar is bejaardes wat gewillig is om self te betaal vir 'n woonstel en daar moet dringend gekyk word na geskikte standplase vir hierdie doel.

Hiermee is 'n projek aan die gang gesit wat baie beplanning en harde werk gevra het en wat hopelik in die eeufeesjaar daarop sal uitloop dat die Ned Herv Gemeente Lichtenburg Aftree-oord gedeeltelik voltooi sal kan word. Dit sal 'n heenkome bied vir nog selfversorgende bejaardes.

Op dieselfde kerkraadsvergadering van 9 Februarie 1986 is ook die eerste formele besluite geneem wat gelei het tot die opstel van hierdie geskiedenis van die gemeente oor die afgelope eeu.

Benewens die groot aantal gemeenteseuns wat predikant geword het, is in die feesjaar nog twee besig. Hulle is student JT Manders, seun van die kassier van die gemeente en JP van der Westhuizen, seun van ds en mev





*Die Ned Herv Gemeente Lichtenbrug Aftree Oord in aanbou.*



*Reeds voltooide en bewoonde eenhede van die Aftree Oord.*



Van der Westhuizen. Beide is vanjaar in die derde jaar van die voorstudie en behoort aan die einde van 1994 die teologiese studie te voltooi.

Vanaf Augustus 1990 het die gemeente 'n tweede predikantspaar in die persone van ds en mev LC Alberts gekry. Ds Alberts wat teen die einde van 1988 sy studie voltooi het en daarna sy nasionale diensplig moes doen, is sedert Augustus 1990 as Polisiekapelaan aan die gemeente verbind.

DIE NHSV-TAK LICHTENBURG

Ongelukkig is geen dokumente voorgelê waaruit die aktiwiteite van die tak in besonderhede beskryf kon word nie. Met die stigting van die NHSV as beweging was daar wel verteenwoordigers van Lichtenburg op die eerste kongres op 22 en 23 Mei 1940 in die Eendrachtskool in Pretoria teenwoordig. Hulle was mev (ds) GC Coetzee en mev De Beer (Jordaan 1990:13).

Eienaardig genoeg word die stigtingsjaar van die tak te Lichtenburg aangegee as 1944 (Jordaan 1990:17). Dit beteken dus dat die tak in die eeufeesjaar van die gemeente 47 jaar oud sal wees. Vir sover dit moontlik was om uit die kerkraadsnotules 'n beeld te vorm van die werksaamhede van die tak, is dit duidelik dat die tak sedert stigting baie aktief was en voortdurend besig met een of ander projek. Van tyd tot tyd is op die kerkraadsvergaderings rapport gedoen van fondse wat ingesamel is vir bejaardesorg, die kinderhuise, stoele vir die saal, lugreëlaar in die kerkgebou en dergelike sake. In die jongste jare is onder leiding van mev Van der Westhuizen veral baie hard gewerk met die oog op die oprigting van die aftreeoord.

AMPSDRAERS EN FUNKSIONARISSE OOR DIE AFGELOPE HONDERD JAAR

PREDIKANTE

Ds J van Belkum (konsulent) 1891-1898; 1899-1903; ds J Beyer 1898-9; ds A Murray (konsulent); ds FS du Toit 1905-1914; ds JJ Kühn 1914-1916; ds PJ Ebersohn 1918-1920; ds PJJ Venter 1921-1923; ds GE Alers 1923-1930; ds CS van H Steenekamp 1934-1936; ds GC Coetzee 1936-1944; ds HJ Geyser 1945-1950; ds CL van den Berg 1951-1954; ds DJ van Staden 1955-1957; ds JH van Staden 1958-1983; ds SJ van der Westhuizen sedert 1984; ds L Alberts sedert Augustus 1980 (Polisiekapelaan)

OUDERLINGE

MP Basson, HA Booysen, A van Aarde, J Swart, EH van der Merwe, CJ Bodenstein, PC Steinmann, AJ Esterhuizen, P du Plessis, WK Snyman, Jan F du Toit, AH Klazinga, J Steyn, CL Dreyer, SH Visser, L van Niekerk, CL Engelbrecht, H Morris, JJ Seymore, JPB Venter, I Rousseau, GJ van



*Ouma C Broodryk. 'n Lidmaat vier jaar ouer as die gemeente.*

## NHSV.



Voor: J Landsaat; M v d Heever; J Snyder; F de Beer; A Celliers; T Swart; E Swart; L Botes.
2e ry: A Swanepoel; A Coetzee; A Fourie; M Kotze; S Herbst; B Swart; I Schutte; S v Niekerk; A Kidson; A van Dyk.
3e ry: J Schutte; M Pienaar; M Snyders; R Meintjies; M de Beer; C Broodryk; G Gouws; A Klopper; J Bekker.
4e ry: H Kotze; N Crafford; G v d Westhuizen; D Smith; M Manders; P Seymore; S Meyer; J Botes.

der Merwe, JGJ van Vuuren, A Oosthuizen, FGA Wolmarans, DR van Vuuren, AA Nieuwoudt, TFJ Steyn, FD Rousseau, A Roks, SCP Herbst, PB Swart, M Grobler, L Celliers, AJ Labuschagne, JA Wondergem, JF van Rensburg, B van der Berg, PJ Minnaar, A Greeff, MJ Smit, W Pienaar, G de Beer, TFJ Steyn, JG Steyn, NA Venter, C Muller, JJ van den Berg, J Liebenberg, LJ Visser, J de Beer, H Olivier, C le Roux, MS Joubert, P Swart, DJC van Wyk, A Kraft, FS du Plooy, CL Dreyer, PL Bodenstein, JDH de Bruyn, TFJ Steyn (Dsn), A van Wyk, H Nieuwoudt, PL Bodenstein, JM de Beer, AJG Oosthuizen, TF Dreyer, DPJ van Schalkwyk, J Lindeque, PB Swart, PW van Staden, HJ Swart, A Redelinghuys, AA Swart, JA de Beer, J Brandt, WC Venter, J van Wyk, MJ Roothman, G Swanepoel, A Esterhuizen, D van Vuuren, PP Jacobs, HCA Smit, JJ Jacobsohn, GJJ Roothman, B van Heerden, J Smith, BJ Vermeulen, JPH Huyzers, DJ Steyn, W van Rensburg, AP Erasmus, D Williams, T Hamman, CJ Joubert, G Botes, JJ Zietzman, IJ Niemann, Jan Theron, JC Zietsman, JJC van der Merwe, P Parkin, CC Mans, PBF Swart, JM Groenewald, BJ Kruger, JM Crafford, G Celliers, KJ Swart, D Snyder, WM Willemse, J Nel, P Kruger, C van der Westhuizen, DCP Gouws, L van Niekerk, F Reichel, JM van Aswegen, SD Meintjies, JCS Beukes, DJ Snyder, KJ Swart, P van Niekerk, JW Swanepoel, DJR Steyn (jr), C van den Heever, WJL Herman, FS Rademan, P Roets, FJ Joubert, F Botha, W Roets, RJ Pieterse, J Crouse, JJ Pienaar, M Clark, HJ Erasmus, JC Kruger, B Coertze, H Wessels, P Lourens, H Roodt, BH Giessing, D Kotze, GP Coetzee, J Beytel, D Claassens, RAO Erasmus, CCA Greyling, JC Knoetze, OJJ Kruger, N van der Walt, A van Niekerk, PJA van Niekerk

DIAKENS

JG Benade, CD Steinmann, AJ Esterhuizen, Floris Venter, Jan H de la Rey, P du Plessis, H van den Berg, Adriaan Swart, WW Steyn, TFJ Steum, Jan van der Merwe, Jacob Seymore, CCJ Schutte, MJ Steinmann (Msn), Gijsbert Coetzee, C Dreyer, W du Toit, F Steyn (jr), D Nortje, J Venter, J Coetzee, G Stols, J Bolton, A Stephen, C van Niekerk, DJ Steyn, WJ Otto, H van Aarde, BRJ van Vuuren, W du Toit, G Venter, HJ Steyn, P Smit, ADW Wolmarans, HA Smit, WJC van Niekerk, JN van den Berg, PS Oosthuizen, JJ Gouws, GG Steyn, CJ Smit, WJ Kamffer, N Basson, Johannes Grimbeek, W Cornelius, Thys Smit, OBJ Grobler, MJ Smith, PB Swart, JC Steinmann, HA Greeff, DJ Bodenstein, A Geldenhuys, JPD du Preez, A Jacobsohn, PE Kruger, A Kleynhans, MW van der Linde, AF Greeff, GD de Beer, GA Nieuwoudt, DJC van Wyk, CJ Terblanche, PL Bezuidenhout, MP Basson, Jan Celliers, W Pienaar, A Otto, L van Vuuren, CF Hurn, JPJ van Vuuren, GP Pretorius, D Bodenstein, L van Schalkwyk, J Beytell, W Oelofse, C Claassen, P Labuschagne, G Ferreira, AM Kraft, PJL

## NHSV BESTUUR 1991



*Voor: J Botes; DL Smith; GM v d Westhuizen; A Coetzee;*
*Agter: J Landsaat; P Seymore; JH Schutte; M de Beer.*

## Kerkraad 1991



*Sittende: Oudl FA Botha; JLM Brits; DJ Kotze; PF Erasmus; PJA van Niekerk; ds SJ vd Westhuizen PBF Swart; CF Swart; KJ Swart; JJ Jacobson.*
*2e ry: Diak J Botes; Oudl TEC Botes; Oudl TJ Schutte diak JH Schutte Oudl GP Coetzee BJ v Dyk; diak E Kotze; oudl FJ Meintjies; JC Knoetze; AJ van Niekerk; JJ Pienaar; Diak S Steinman; J Coetzer; oudl PJL Snyder; diak GM Gouws en oudl JJ Faul.*
*3e ry: Diak JLM Britz; oudl D du P Classens; diak JW Manders; E Seymore; JP Pienaar; C v Aswegen; oudl C Coetzer diak FJ Wolmarans; PW Labuschagne Oudl JN Steyn diak C Broodryk; oudl NJ Smith.*
*4e ry: oudl BJ Snyders; AWG Raath; PF Fourie; diak JJP Herbst; HC Myburgh; oudl BH Giesing; BJ Pretorius; diak DA Swart; oudl PB Swart; diak HJ Smith; PN Rossouw; J Kotze; P Snyman; A Klopper; FJ Ehrke.*
5e ry: Diak J Crafford; MD Greyling; oudl PC Meyer; diak JJ Meyer; PBF Swart; IJ Seymore; oudl NJ v d Watt; diak JH Coetzee; GJ Ferreira; GD Malan; oudl CCA Greyling; diak WJ vd Merwe.

Snyder, HK Grobler, J Koekemoer, H Scheepers, L van Schalkwyk, P Erasmus, DR van Eck, JD Marais, FW Lutzke, DJ Coetzer, WNF du Plessis, JA Hamman, DW Wondergem, CF Swart, JT Grobbelaar, D Francis, O Erasmus, C Vorster, M Clark, A Pretorius, L Badenhorst, B Clark, S Booysen, N Ludick, A Bruyns, HP Nel, PEE Kruger, CJH Oosthuizen, GP Coetzee, APF Fourie, W Oberholzer, JJ van Rensburg, Van Dyk, Bester, DPJ van Schalkwyk (Dsn), C du Rand, G Pieterse, JCS Beukes, TFJ Pretorius, AJ Engelbrecht, JA Coetzee, DR van Eck, DB Terblanche, T van Staden, BH Pieterse, L van Vuuren, M Fourie, TEC Botes, S Pretorius, PM Smith, F Ehrke, W van den Berg, W Nortman, J Britz, JC Kruger, F Bezuidenhout, HJ Cordier, WJ du Toit, Thomas Dreyer, DPJ van Schalkwyk, J Blignault, G Benade, AJ Joubert, E van den Berg, TFJ Steyn (W Seun), MFA de Beer, J Esterhuizen, CJJ Coetzee, JA Swanepoel, G Vermaak, AC Cordier, JLM Britz, C le Roux, HS de Lange, P Prinsloo, J Seymore, A Swart, J Cordier, J Crafford, I Laubser, Manie Zerwick, D Janse van Vuuren, JM de Beer, FJC Visser, B Vermeulen, TFJ van Eck, HJ Viljoen, H Kleynhans, J Kleynhans, JIK Zerwick, JJ van Eeden, JJ Badenhort, CF Swart, LP Smit, WC Marais, WW Oosthuizen, AJJ Mouton, J Bossert, CH Muller, AA Swart, H Combrinck, WN du Plessis, JA de Beer, TFJ Erasmus, L Fourie, JP Huyzers, JC Kleynhans, Z Pienaar, J Jonker, JA Grimm, T Hamman, J Swanepoel, F Snyman, J Coetzee, PJW Steyn, PBF Swart, D Rousseau, M Fourie, M Snyder, I Niemann, AE Coetzee, K de Lange, H Pieterse, FJ Greeff, W Erasmus, W Manders, F Botha, F Bodenstein, J de Bruyn, L Booysen, JP Koekemoer, W Roets, CH Esterhuizen, JN Steyn, P de Bruyn, H Naude, W Champion, HJ du P Pienaar, P Meyer, P Meintjies, KJ Swart (jr), BH Gissing, AJ Maree, H Smit, J Ooshuizen, JJP Herbst, MW Pretorius, J Kotze, F Meintjies, P Meintjies, G Joubert, JH Steyn, AWJ Swarts, L van Wyngaardt, HW van der Merwe, R Pahm, J Venter, R Willemse, D Swart, C Bruyns, HJ Fourie, F Schutte, JJ Faul, C Rossouw, JP Dreyer, WJ de Beer, F Bekker, C Broodryk, A Klopper, JPC Kotze, PJA Kotzee, T Kruger, IPA Liebenberg, GH Mienie, HA Myburgh, N van Aswegen, M van Aswegen, AJ Wessels, D Wondergem, C van Rooyen, D Wessels, AEH Fuller

SKRIBAS

Ds J van Belkum, ds A Murray, ds FS du Toit, ds JJ Kuhn, AH Klazinga, A Vermooten, GS Fourie, A Jacobsohn, DPJ van Schalkwyk, TFJ Steyn (jr), CCA Greyling

KASSIERE

AH Klazinga, A Vermooten, GS Fourie, A Jacobsohn, TFJ Steyn, DJ Marais, LJ Badenhorst, WJ Manders

# DIAKONALE DIENSKOMITEE 1991



*Diak JH Schutte; C Broodryk; SJ en GM v d Westhuizen; M Manders; diak J Kotze; oudl CCA Greyling; diak IJ Seymore; oudl PC Meyer; diak MD Greyling; WJ Manders; Oudl NJ Smith.*

# Finalejaar Katkisante: 1991



*Voor: M Ernst; L Greyling; Oudl JN Steyn; Oudl CCA Greyling; Ds SJ vd Westhuizen; Oudl D du P Claassens; Mev DL Smith; Oudl NJ Smith; S Celliers; M Myburg.*
*2e ry: M Booysen; M Steyn; J Meintjies; LC Greyling; CG Greyling; IEM vd Westhuizen AM Scheepers; R Swart; C vd Berg; M Meyer; A vd Walt; J Greyling.*
*3e ry: J Grobler; J Esterhuizen P Smith; W du Randt; C Giesing; N Breytenbach; W de Beer; C v Rooyen; E Malan; JS Badenhorst; DJ Wessels.*
*4e ry: R de Beer; K Swart; DF vd Walt; J Terblanche; M Snyders; MJ Manders; J Jordaan; JPD Opperman; FJ Rousseau; PJA V Aarde; TI Schutte.*

SKRIBAS VIR REGISTRASIE
Ds GC Coetzee, TFJ Steyn, ds HJ Geyser, W Venter, PW van Staden, L Badenhorst, JJ Pienaar

OUDERLINGE VIR JEUGWERK
W van Staden, P Parkin, GF Celliers, JJ Jacobsohn, JJ Coetzee, FS Rademan

ORRELISTE
M Dekker, mej Schiek, mej Mollie Bodenstein, mej Lizzie Dreyer, mej J Crafford, mev Alers, mej M Viljoen, mej Hilda Jacobsohn, mev PJ Minnaar, mev J Hamman, mev Steinmann, mej AF Coetzee, mev HJ van der merwe, mev SE van der Westhuizen, WC Venter, mej E Saunders, mev C Kaljee, mev AF Liebenberg

VOORLESERS
CJ Bodenstein, CL Engelbrecht, JG Steyn, TFJ Steyn, MFA de Beer, PW van Staden

KOSTER
SP van Wyngaard, A Swanepoel, WG Gouws, P Smit, DA Viljoen, AJ Labuschagne, G Swanepoel, H Viljoen, P du Plessis, W Marais, P Celliers, mev WC Marais, Ben Clark, mev B Willemse, mev H Schutte, R van Aarde
KATEGESEHOOFDE
A Jacobsohn, DA Viljoen, mev ds CS van H Steenekamp, JE Moulder, MFA de Beer, TFJ Steyn, ds DJ van Staden, DPJ van Schalkwyk, PW van Staden, JH Coetzee, FS Rademan, JN Steyn



*Ds en mev L C Alberts vanaf Augustus 1990 as Polisiekapelaan aan Lichtenbrug verbonde.*

## FINANSIELE KOMMISSIE 1991



*PBF Swart; ds SJ vd Westhuizen; CCA Greyling; W Manders; LJ Badenhorst; FA Botha; MD Greyling*

## SES KERKRAADSLEDE SWART



*PBF Swart; CF Swart; KJ Swart; PBF Swart. DA Swart en PB Swart.*

## HOOFSTUK 7

# HERINNERINGE EN GELUKWENSE VAN OUDPREDIKANTE EN OUDPREDIKANTSVROUE

## EEUFEESVIERING VAN DIE NED HERV KERK VAN LICHTENBURG

Mev (ds) PJJ Venter

Dit is my 'n eer en voorreg om my groeteboodskap oor te dra aan ons eerste Gemeente waar my man ds PJJ Venter georden is op 18 Junie 1921 deur dr JH Greyvensteyn. Handoplegging ds S Vermooten, ds DF Erasmus, ds P du Toit (NGK). Daar was nog min predikante in ons Ned Herv Kerk.

Met die eeufeesviering wil ek die Kerkraad en Gemeente van harte gelukwens; dis 'n geleentheid vir blydskap, goeie wense en 'n dankbare terugblik. U goedheid Heer, is hemelhoog, U waarheid tot die wolkeboog.

Hoe 'n kerk wat klein begin het, kan groei en bloei nog steeds lewend en werkend in die akker van haar Heer, 'n lewende getuienis van die genade wat gewone sondaarmense, altyd in die oë van die Here gevind het en nog steeds vind.

Namens myself bid ek die Ned Herv Kerk met sy eeufeesviering toe: Loof die Heer want Hy is goed, want sy goedertierenheid is tot in Ewigheid (Ps 46). Die stroompies van 'n rivier maak die Godstad bly.

Van 'n dankbare MEB Venter.

## SEËNWENSE

Ds GC Coetzee.

Graag wil ek hiermee my hartlike gelukwense betuig met die aanstaande eeufeesviering van die Nederduitsch Hervormde Kerk Lichtenburg. Ek het die gemeente bedien vanaf 1936 tot 1944. Dit was vir my 'n besondere voorreg dat ek daar bevestig is deur wyle dr HCM Fourie. Vir my was dit 'n geweldige skok toe hy skielik oorlede is na 'n hartaanval.

Ek dink steeds met dankbaarheid aan die ondersteuning en lojaliteit van die kerkraad en gemeente. Die gemeente was baie gelukkig om so 'n kerkraad te kon hê.

Dit was moeilike tye wat deurgemaak moes word met vervoer na die uitbreek van die Tweede Wêreld-oorlog. Toe is petrol gerantsoeneer. Dit kon alleen met koepons verkry word. Buitebande was onverkrygbaar.

Nieteenstaande die uitgestrektheid van die gemeente kon tog gereeld huisbesoek gedoen word. Na die aanddiens (voorbereiding) met Nagmaalsvieringe was dit aangenaam om rustig by kerkgangers wat

uitkamp op die kerkterein te kuier. Van die gemeente het ons al die jare die nodige gasvryheid geniet. Die gemeente is sommige jare geteister deur groot droogtes.

Met dankbaarheid kan genoem word dat daar 'n hele aantal gemeenteseuns predikante geword het.

Soos daar altoos uitkoms gekom het deur 'n Hoër Hand, so sal daar ook in die toekoms uitkoms kom wanneer die nood die hoogste is.

Seënwense vir u almal.

VELERLEI DANK EN WAARDERING

DS EN MEV CL VAN DEN BERG

My vroegste herinneringe aan die Ned Herv Kerk van Lichtenburg dateer uit die eerste helfte van sy pas verstreke eerste eeu. Ek was 'n kind in die ou klipkerk in Burgerstraat. Ek het daar gehelp osse hoi-hoi jaag. Ek het daar in die nag wakker geword van reënwater wat deur die tent loop. In daardie jare het ons hoofsaaklik maar met Nagmaalgeleenthede daar gekom.

Ek het herinneringe aan dr Fourie op die kansel, besonderlik van die ingebruikneming van die Afrikaanse Bybelvertaling in 1933. Ek was toe 'n Graad 1 seuntjie op Biesiesvlei. Dr Fourie het voor die Skriflesing iets gesê met die strekking: "Daar is een hoofstuk in die Bybel wat ons nie so mooi kon vertaal as wat dit in die Hollands is nie". Toe het hy begin voorlees uit 1 Korintiërs 13 in die Statevertaling: "Al ware het dat ek de talen der menschen en der engelen sprak, en de liefde niet had..." Na enkele verse het hy die Statebybel toegemaak, en dieselfde gedeelte uit die "nuwe" Afrikaanse Bybel voorgelees. Die prediking het gehandel oor die tale van mense en engele.

Uit daardie dae het ek ook herinneringe aan onder andere ouderlinge Kerneels Bodenstein, Frans Rousseau en Gert Engelbrecht, wat van tyd tot tyd voorlesers was. Ek onthou ook die ordening van prop CS van H Steenekamp in 1934 en veral die vir my geweldig indrukwekkende handoplegging.

Maar veral onthou ek die diakenskap van my pa, DJC van Wyk, van ongeveer 1932 af, in die wyk Biesiesvlei, wat nagenoeg die helfte van die gebied van die huidige gemeente Sannieshof beslaan het. Eers was oom Willie Coetzee van die plaas Kyl sy ouderling, en later oom Hennie van Aarde van die plaas Plezier.

My pa het sy diakenswerk per trapfiets gedoen. Om die wyk deur te gaan, moes hy 'n nag uitslaap. Dan het hy die aand van die tweede dag teruggekom met 'n skaapvel, twee of drie lewendige hoenders, 'n paar dosyn eiers, en as hy baie gelukkig was, miskien 'n pond of twee aan geld.

Die hoenders het my ma-hulle dan geslag en gaargemaak, vir die skaapvel by Lipkin se winkel meel en suiker gaan ruil, en dié saam met die eiers in koek omgesit. Dit alles is dan, in 'n tyd toe yskaste nie bestaan het nie, met die ossewa Lichtenburg toe vir die basaar. Daar kon dorpsmense dan, in 'n tyd toe alles in elk geval weinig geldwaarde had, by die kerk kom "bargains" koop.

Op die manier is, te midde van die nood en armoede van die depressie, die diens van die Gewer van alle goeie dinge in stand gehou deur klein mensies wat "nie baie wyses, nie baie magtiges, nie baie edeles" (1 Kor 1:26) ingesluit het nie. En ook hier in Lichtenburg het die Goeie Herder daarvoor gesorg, op sy regte tyd, dat die "vyf brode en twee vissies" in die hande van beteuterde mense, 'n oorstelpende oorvloed in die lewe van gemeente en kerk en volk word. Hy "betoon (immers) sy liefde tot aan die duisendste geslag van die wat Hom liefhet". Hoe teer ons hele volk nie tot vandag toe, te midde van oorvloed en weelde, geestelik op die geloofskapitaal van ouers en voorouers "wat Hom liefgehad het" nie.

Die gemeente het sy tweede halfeeu ingegaan terwyl ek in Aanhou-Wen-Koshuis gewoon en gereeld Sondae in die kerk gekom het. Ds GC Coetzee was toe die predikant. In daardie tyd het oom Theuns Steyn, oom Marten de Beer en oom Chris Bouwer vir my Sondagskool gehou. (Die kerk het toe nog nie "kategese" geken nie). Ek meen hulle leef nog (Jan 1991) aldrie. Hulle, soos ds Coetzee, het 'n groot aandeel ten goede gehad in my vorming as mens. Daar in die ou kerkgebou het ek ook belydenis gedoen in April 1943.

My helderste herinnering aan die kerk uit hierdie tyd het egter (vreemd!) met die orrel te doen. Dié was naamlik nie 'n traporrel nie, maar 'n pomporrel, beman deur 'n orrelis en 'n pompman. Aan die een sykant, agter teen die kerkmuur, het 'n handvatsel uit die orrelkas uitgesteek. Dié word dan met die hand op en af beweeg om 'n blaasbalk binne-in aan te moedig om wind voort te bring. Die pompery gaan met groot selfdissipline gepaard. Meesterlike spanwerk word van die bemanning vereis. Die pomper moet hom van twee uiterstes weerhou: nie te stadig pomp nie, want dan blaas die orrel hoorbaar met 'n poef-geluid sy laaste asem uit; maar ook nie te geesdriftig nie, want dan sing die gemeente gou-gou saam met die opwindende ritme van die pomp se tlakkatlakkatlak ipv saam met die stigtelike melodie van die orrel se begeleiding.

Oom Paul du Plessis was die koster. Oor hom alleen sou 'n boek geskryf kon word. Om die kerk was 'n sipresheining; agter dié het oom Paul dan by die hekkie gestaan en wag, en wanneer die koshuisseuns in gelid deur die hek kom, vir hom een gevang, wat hy dan "soos 'n skaap ter slagting" omlei na die westelike ingang toe. Om die rede is daar nougeset gesorg dat st 7 seuntjies voor in die gelid loop kerk toe. Terug was hulle dan weer agter,

waar hulle hoort. Ek was die betrokke jaar male sonder tal oom Paul se slagoffer.

Die ingebruikneming van die nuwe kerk kon ek as student, van Pretoria af, wywoon. Ds Hendrik Geyser was toe die predikant. Wat 'n ontroerende voorreg om te kon saam stap met die hele "feestelike skare" oud en jonk, seker 'n kilometer-lange optog, sommiges in rolstoele, kinders op die arm of op die pa se nek, van die ou kerk af tot by die nuwe kerk. Prof van Selms, toe nie lank terug van 'n Japanse krygsgevangenekamp in die Ooste nie, was op die kansel. Die prediking was oor Psalm 90:16,17: God se werk en ons werk. Soos altyd met Van Selms, 'n belewenis! Hy het verwys na die reusewerk van die ganse gemeente oor jare om die kerk te kon bou en betaal. Toe vra hy: maar wie se werk is dít eintlik? Is dit nie tog maar God se werk nie? As Hy dit nie gedoen het nie, hoe sou ons daaraan kon kom? En as dit sy werk is, pas dit ons om diep dankbaar te wees; en uit dankbaarheid nóú eers werklik te begin wérk! Ons werk lê altyd nog voor, is steeds dankbaarheidsplig wat op ons wag, is nooit afgehandel nie....

Die vreugdevolste deel van my betrokkenheid by die gemeente Lichtenburg was die vier jaar wat ek bevoorreg was om hier predikant te kon wees, 1951 tot 1954. Daaroor hoef ek min te sê. Die herinnering daaraan leef by heelwat lidmate. My katkisante van destyds is nou ouderlinge.

In dié tyd kon ek deelhê aan die stigting van die gemeente Coligny, die oprigting van die kerksale te Gerdau en Lichtenburg-Oos, en die beplanning en voorbereiding vir die kerk op Coligny.

Die oorheersende herinnering aan daardie jare is die ondersteuning, lojaliteit en liefde wat ek - en van 1952 af ook Lucia saam met my - hier ontvang het van mense, te veel om name te noem, voor wie ek grootgeword het en wat my tereg as 'n snuiter sou kon beskou. Van ongeleerde ampsdraers en lidmate in Lichtenburg het ek meer te wete gekom van wat die Bybel noem "die behae in die Wet van die Here" (Ps 1) as van al die geleerdes aan wie se voete ek gesit het. Ek bring graag hulde aan hulle almal se nagedagtenis. Hulle was toonbeelde van die oormag van God se liefde in Jesus Christus oor al die mag van duisternis en kwaad in die wêreld én in die mense. En terwyl hulle dit was, het hulle deur die verskyning van hulle menswees getuienis afgelê van die waarheid van die Woord van daardie liefde, wat dit my voorreg was om aan hulle en aan hierdie gemeenskap te bedien.

Die gemeente en die kerk en hulle hardnekkige voortbestaan in die wêreld, is die enigste bewys wat daar is vir die waarheid van die Bybel. Daartoe was die gemeente Lichtenburg sover 'n waardige bydrae.

## VAN KENIA NA LICHTENBURG

### DS EN MEV DJ VAN STADEN

Die jaar 1955 was vir my vrou, kinders en myself van belangrike betekenis. Ons was toe reeds sewe jaar in Kenia, en het die Mau-Mau daar deurleef. Ons oudste dogter was op hoërskool in Ermelo en kon net eenmaal per jaar huis toe kom. Intussen is my vrou se vader hier in Suid-Afrika oorlede, asook my eie vader en moeder. Daar was vir ons geen kans om die begrafnisse by te woon nie, omrede geen lugvervoer destyds bekombaar was nie.

Daarom kan u begryp ons blydskap toe ons die beroep na Lichtenburg ontvang het. Na ds CL van den Berg op Arusha, in die huidige Tanzanië bevestig was, kon ek soveel makliker uit Kenia weggaan, omdat hy dan as konsulent daar kon waarneem. Gelukkig het Kenia gou weer 'n predikant, wyle ds CJ Mans daar ontvang.

Dit was vir my en my familie 'n blye oomblik toe ons in die pastorie op Lichtenburg kon instap. Toe was ons hele familie weer bymekaar en almal terug in Suid-Afrika. Wil 'n mens Suid-Afrika na reg leer waardeer, moet jy eers etlike jare in 'n vreemde land deurbring. Ons was gelukkig in Kenia, daar tussen die moedige klompie Afrikaners. Maar diep in die hart het die gevoel daar geleef, jy is 'n vreemdeling in hierdie land en het jy terug verlang na jou eie vaderland, en het die vraag so nou en dan ontstaan, wanneer kan ons teruggaan na ons eie.

Die pastorie van Lichtenburg was die huis wat generaal Koos de la Rey laat bou het en waarin hy gewoon het. In die jare wat ons daar gevestig was, het die generaal se dogter, wat ook in die omgewing woonagtig was, enkele kere kom kyk of dinge nog was soos haar vader dit gelaat het. Die erf het gestrek van straat tot straat. Dit was verdeel in drie dele: die woonhuis, motorhuis en koeistal as een deel, dan die tweede deel met pragtige appelkoos-, perske-, vye- en nog ander vrugtebome. Die derde deel was die weikamp vir die koei. Agter die huis was 'n pragtige wilgerboom en lang druiwelaning wat heerlike druiwe gedra het. Dus kan u verstaan dat dit die ideale speelplek vir vyf woelige pastoriekinders was.

Hier het ons gewoon en gelukkige jare deurgebring. Dit was 'n groot gemeente, té groot vir een predikant om volkome en deeglik te behartig. Maar die ligkant van die situasie was dat die kerkraad 'n ondersteunende krag was. En ek glo dat dit hier was waar die krag van die gemeente gelê het. As geheel gesien was dit manne wat daar behoort te gewees het. Hulle het nie net die gemeente gedien nie, maar sommige van hulle was ook manne van aansien in die publieke lewe, en het daar hulle invloed duidelik getoon. Dit was mense wat hul Kerk lief gehad het, onder hulle was daar leiersfigure. Daar het in die vergaderings 'n ernstige en openhartige gees bestaan, ook as daar verskille

was, was dit opmerklik dat daar geen kwaai gevoelens was nie. Om dit eenvoudiger te stel: die kerkraad was 'n verantwoordelike klomp manne, bewus van hulle roeping teenoor God en hul gemeente.

Graag wil ek hier 'n lansie breek vir daardie kerkraadslede, wat baie min gehoor is tydens kerkraadsvergaderings. Ons noem hulle die stilles. Laat my duidelik sê: ek het vroeg in my lewe geleer dat sommige van hierdie stille kerkraadslede van die hoogste en mees gewaardeerde diens in hulle wyk en gemeentes doen. Ons wil hulle daarvoor eer en dankie sê.

Wat die gemeente betref, ons het daar gelukkig gewoon en gewerk. Ook het dit ons getref dat baie van die lidmate 'n goeie kerklike agtergrond gehad en gekom het uit huise waar hulle 'n goeie geestelike en kerklike voorligting geniet het. Die samewerking van die gemeente, wat kerkwerk betref, het ons opreg waardeer, maar ook die vriendelike wyse waarop hulle die pastorie besoek het.

Daarom wil ons afsluit met die bede dat die Nederduitsch Hervormde Gemeente Lichtenburg, 'n dankbare en geseënde honderdjarige fees sal vier en dat hulle op die ingeslane weg sal bly loop en altyd die volgende waarheid sal nastreef: 1 Johannes 1:7 “Maar as ons in die lig wandel, soos Hy in die lig is, het ons met mekaar deel aan dieselfde gemeenskap en reinig die bloed van Jesus, sy Seun, ons van elke sonde”. As die gemeente dit nou en in die toekoms doen, wag daar vir u 'n mooi toekoms.

## GELUKKIGE JARE

MEV (DS) JH VAN STADEN

Toe ons gesinnetjie aan die begin van Desember 1957 op Lichtenburg gekom het, kon ek nooit droom dat ons soveel wonderlike gelukkige jare daar sou beleef nie.

Ons het daar vasgegroei. Lichtenburg Hervormde Gemeente het die land geword van ons harte, die plek waar ons tuis was met wye ruimtes en oop vlaktes waar ons saam 'n Sionslied kon sing. Van die adel van ons Kerk was hier saamgetrek.

Met ons aankoms het ons gewoon in die ou pastorie in Scholtzstraat. Daarna is die nuwe pastorie gebou in Kerkstraat - 'n pragtige en doelmatige huis waarvoor ons die gemeente innig dankbaar was.

'n Paar jaar daarna is die mooi en funksionele saal langs die kerkgebou opgerig.

Later is die kerkgebou vergroot en opgeknap en die tuin is herbeplan tot 'n lushof.

Ons kinders Henk en Zandria het hier geloofsbelydenis afgelê. Ook hulle is oorlaai met oorvloedige liefde van die kant van die Gemeente en gemeenskap. Hulle baie maats was tuis en gemaklik in die pastorie.

Al die vergaderings van die finansiële kommissie, die diakonie, die armsorgkomitee, boukommissie, die bestuur van die NHSV, bejaardesorg, komitee vir eensames en alleenmense, Sondagskoolbestuur en jeugbestuur is in die pastorie gehou. Dit het so voortgegaan ook nadat ons in ons eie huis in Le Rouxstraat gewoon het. Elke vergadering ooit was vir ons louter plesier en vreugde.

Gemeentelede, oud en jonk, ryk en arm was altyd en enige tyd welkom. Vir baie ander uit die gemeenskap was die voordeur ook altyd oop. Die binnekant van die studeerkamer was aan so vele bekend.

Die Ondersteuningsraad het in 1958 'n kantoor geopen op Lichtenburg vir die Ring van Zeerust. Die kantoor was in die pastorie met myself as maatskaplike werker. Dit was vir my 'n voorreg om die gedeelte oor die gemeentes se barmhartigheidsdiens vir die ABC-verslag jaarliks vir die Ringsvergadering gereed te maak. Die laaste paar jaar was die kantoor in die kerksaal.

Die NHSV het ons bederf en oorlaai met baie liefde. In tye van siekte het hulle ons gedra. Daar was baie bekwame dames vol inisiatief en werkywer. Daar was samewerking, spanwerk en waardering vir mekaar.

Die gemeente was saamgebind deur die liefde vir die Evangelie. Só 'n Kerkraad, súlke susters en broers en kinders was 'n sieraad vir ons Kerk. Dit was dan moontlik dat met my man se heengaan daar geen skulde was nie en daar gesorg was vir 'n baie gerieflike vaste belegging.

En toe die tyd van uitdraai, na my man se dood gekom het vir my, was die uitdraai vinnig en netjies. Die sekretaresse van die NHSV het binne twee weke al die korrespondensiestukke by ons huis kom haal. Ek het ook nie weer naby die pastoriebank gaan sit nie. Die bank het leeg gebly tot die nuwe pastoriegesin gekom het.

Eers 'n paar maande nadat die nuwe predikantsvrou stewig in die NHSV as voorsitter gevestig was, het ek as gewone lid by 'n vergadering opgedaag en maar so agterlangs en onopgemerk gaan sit.

As maatskaplike werker het ek steeds voortgegaan tot 'n paar maande voor my vertrek na Pretoria in 1985.

Namens hom wat nie meer daar is nie en ons kinders wil ek tog langs hierdie weg baie dankie sê dat ons vir meer as 25 jaar betrokke kon wees met die groei en bloei van die Gemeente Lichtenburg. Baie dankie vir u onbaatsugtige liefde en deernis in tye van vreugde en pyn. Baie dankie dat ons mekaar kon bemoedig en vertroos en hande vashou so saam op pad na ons Eindbestemming en Ewige Woning.

By geleentheid van die eeufeesvieringe dra ons graag ons hartlike gelukwense oor aan Lichtenburg Hervormde Gemeente. Mag u steeds van krag tot krag gaan en mag u altyd die vrede van Onse Heer ervaar.

# HOOFSTUK 8

# GEMEENTESEUNS WAT PREDIKANT IN DIE NED HERV KERK GEWORD HET



*Ds P J J Venter. (1921 — 1972) (oorlede 1975).*



*Ds C L van den Berg. (1950 — 1986).*



*Prof dr J J de Wet 1951 — 1983 (oorlede 1983).*



*Ds S J Swanepoel (1956 —).*



*Dr T F J Dreyer (1956 —)*



*Dr D J C van Wyk (1964 —)*



*Prof dr M J du P Beukes (1966 —)*



*Ds F G J Loots (1968 —)*



*Ds W H Steyn (1970 —)*



*Dr J A Beukes (1975 —)*



*Ds J C Parkin (1977 —)*



*Ds P J W Schutte (1988 —).*

HOOFSTUK 9

# BOODSKAPPE VAN GEMEENSKAPLEIERS

## BOODSKAP AAN DIE HERVORMDE KERK VAN LICHTENBURG

Die eeufeesviering van die Hervormde gemeente van Lichtenburg dui aan hoe diep gewortel die Kerk is in die gemeenskap van Wes Transvaal.
Die Hervormde Kerk het oor die eeu sy primêre taak nl. die verkondiging van die boodskap van Christus met oortuiging en toewyding uitgevoer. Daarbenewens was hy die afgelope eeu in tye van oorlog, rebellie, droogtes, depressie en voorspoed 'n stabiliserende faktor in die gemeenskap wie se invloed na buite die grense van die gemeente gestrek het en wat baie groter was as wat sy getalle weerspieël.
Die Hervormde Kerk is gebore uit die Afrikaner Volk en het sedert sy ontstaan, sonder om dit wat in die volkslewe sondig en verkeerd was goed te praat, hom nooit van sy volk en sy vryheidstrewe vervreem nie. Daarom het hy oor 'n eeu 'n hegte eenheid gebly.
In hierdie tye van woelinge, onsekerheid en verskeurdheid bid ons die gemeente van Lichtenburg toe seën en wysheid om in die eeu wat kom getrou te wees aan die taak van die Kerk en om in die gemeenskap 'n anker te wees wat sy stabiliserende rol sal vervul sodat gemeente en predikante aan die einde van die volgende eeu sal kan terugkyk en sê: Immanuel.

DR FERDI HATZENBERG
LP LICHTENBURG



*Dr F Hartzenberg LP Lichtenburg*

# GROETEBOODSKAP

Wanneer 'n persoon verjaar, is dit altyd 'n geleentheid vir groot blydskap en dankbaarheid.
Wanneer 'n kerk egter sy eenhonderdste bestaansjaar vier, bestaan daar soveel meer rede tot blydskap en dankbaarheid. Blydskap, vir 'n groot mylpaal wat in die bestaan van die gemeente self bereik is, en dankbaarheid teenoor ons Hemelse Vader dat hy in Sy groot liefde hierdie gemeente in die holte van Sy hand bewaar het tot hier.
Die gemeenskap van Lichtenburg is saam met u bly oor die mylpaal in u bestaan wat bereik is. As gemeenskap is ons ook dankbaar vir die groot rol wat u gemeente en kerk gespeel het op die geestelike sowel as die sosiale terrein in Lichtenburg en wil ons as gemeenskap die hoop en vertroue uitspreek dat hierdie gemeente steeds van krag tot krag sal gaan in die toekoms.

CF Harper
Burgemeester

# LITERATUURLYS


1. ***Almanak en Bybelse Dagboek van die Nederduitsch Hervormde Kerk*** - Uitgawes vanaf 1909 tot 1991.
2. BOSMAN, AD 1985. ***Die Klipkerk-Lichtenburg***. Lichtenburg Drukkery.
3. BOTHA, SJ 1961. Ontleding van die Kerksaak van Trichardtsfontein. ***HTS*** Jrg 17. Afl 1 & 11.
4. BOTHA, SJ 1966. ***Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp***. Krugersdorp: NHW Pers.
5. BOTHA, SJ 1981. ***Ds Marie Joseph Goddefroy 1848-1920. Sy Lewe en Betekenis***. Pretoria: HAUM.
6. DE BEER, J 1973. ***Weerlig in die Weste. 'n Geskiedenis van Lichtenburg***. Johannesburg: Perskor.
7. DREYER, JOH 1953. ***Hervormd as Kerknaam gehandhaaf***. Krugersdorp: NHW Pers.
8. Die Hervormer. Verskillende nommers.
9. ENGELBRECHT, SP 1953. ***Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika***. Derde uitgawe. Kaapstad-Pretoria: HAUM JH de Bussy.
10. ENGELBRECHT, SP 1950. ***Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Rustenburg***. Rustenburg: Die kerkraad.
11. Notulen van de Kerkeraads- en Gemeentevergadering en van de Ned Herv Gemeente Lichtenburg 1902-1912.
12. Notulen van de Kerkeraads- en Gemeentevergadering en van de Ned Herv Gemeente Lichtenburg 1913-1917.
13. Notules van die Kerkraads- en Gemeentevergaderings van die Ned Herv Gemeente Lichtenburg 1938-1948.
14. Notules van die Kerkraads- en Gemeentevergaderings van die Ned Herv Gemeente Lichtenburg 1956-1958.
15. Notules van die Kerkraads- en Gemeentevergaderings van die Ned Herv Gemeente Lichtenburg 1958-1986.
16. PONT, AD - BOTHA, SJ - STORM, JMG 1986. ***Gedenkalbum 1886-1986 van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Woord en Beeld***. Pretoria: NHW Pers.
17. PRETORIUS, SP 1986. *Die Kerkvereniging van 1885 - sy aanloop en mislukking.* Ongepubliseerde DD-proefskrif: Universiteit van Pretoria.
18. REX, HM 1971. ***Die Voorgeskiedenis en Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust (Marico)***. Pretoria: NHW Pers.

19. STEYN, TFJ sj. Dertien oefeningboeke met aantekeninge oor die Ned Herv Gemeente Lichtenburg se geskiedenis vanaf 1891 tot 1954. Ongepubliseerd.
20. STORM, JMG 1984. *Die Voortrekkerkerk.* Ongepubliseerde DD-proefskrif: Universiteit van Pretoria.

# LICHTENBURG — EEUFEESPROGRAM

Die gemeente Lichtenburg vier vanjaar met groot dankbaarheid eeufees. Die feesvieringe is beplan om oor die hele jaar te strek. Die feesprogram is so ingerig dat die gemeente in dankbare erkentlikheid teenoor die Hoof en Heer van die Kerk die verskillende werksaamhede van die Kerk en die opdragte van die Heer aan die Kerk by wyse van inligting en toerusting wil inskerp. Die doel is om lidmate meer toegerus en betrokke te maak by die werksaamhede van die Kerk.

Die verskillende aspekte kom soos volg aan die beurt :-

| | | |
|---|---|---|
| Februarie | : | Presbiteraat en diakonaat.<br>Opsig, toesig en tug en barmhartigheid |
| Maart | : | Die werksaamhede van die N.H.S.V. |
| April | : | **Diensgroepe:** Die aandag word op veral die funksionering van diensgroepe toegespits |
| Mei | : | Sending en Evangelisasie |
| Junie | : | Kerklike publikasies en Kital |
| Julie | : | Offerbereidheid |
| Augustus | : | Doop en Nagmaal |
| September | : | Kategese |
| Oktober | : | Bybelverspreiding |
| November | : | Prediking en Erediens |
| Desember | : | Jeugwerk |

Genoemde sake word gedurende die maand behandel en loop dan verder deur in die normale gemeentelike program.

Die feesdiens word D.V. op 19 Mei gelei deur Dr. D.J.C. van Wyk, 'n gemeenteseun en tans voorsitter van die Algemene Kerkvergadering. Alle oudlidmate word dan ook hartlik na hierdie geleentheid uitgenooi.

'n Omvattende feesbundel geskryf deur Prof. S.J. Botha met as medewerker ouderling T.F.J. Steyn, verskyn gedurende die jaar. Eeufeesgedenkborde genommer van 1 — 300 word ook beskikbaar gestel tydens die feesgeleentheid.

So wil die Kerkraad en gemeente van Lichtenburg poog om sy 100-jarige bestaan sinvol te herdenk en voort te leef en te werk vir die tyd wat die gemeente deur die genade nog daartoe gegun word.

S.J. VAN DER WESTHUIZEN